# JAARBOEK VAN DIE



# Afrikaanse



# Skrywerskring

NOMMER X 1945

# JAARBOEK VAN DIE AFRIKAANSE SKRYWERSKRING
## 1945




Uitgegee deur — DIE AFRIKAANSE SKRYWERSKRING,
Posbus 8338 — — — — — Johannesburg.


*Nommer . . . . . Tien*

# SKRYWERS!

**MISKIEN HET U 'N MANUSKRIP!**
**MISKIEN HET U 'N TEMA!**

wat pragtig inpas in een van die volgende reekse —

(1) MÔRESTER-BIBLIOTEEK.
(2) KROON-SPEURREEKS.
(3) DIE LENTE-SER
(4) LEWENSKUNS-
(5) SONSTRAAL-S
(6) A.P.-SAKBIBLIC
(7) WETENSKAPLII
(8) ONS GROOT \
(9) ONS 1/- REEKS.
(10) EXCELSIOR-BOEKERY.
(11) PELGRIMS-BIBLIOTEEK.



**So-ja, stuur dit aan ons ter insae.**

**Afrikaanse Pers - Boekhandel**
**UITGEWERS EN BOEKHANDEL**

POSBUS 845 LOVEDAY-STRAAT 75,
JOHANNESBURG.

# Voorwoord . . . .

*Dit is vir ons 'n verblydende omstandigheid dat met die verskyning van hierdie Jaarboek daar weer, ná die grootste verwoesting wat ooit deur 'n oorlog aangerig is, vrede oor die wêreld heers, al het die vrede en groot stilte op baie plekke net oor puinhope, ronddolende mensegroepe sonder tuiste en half verdierlikte lewens neergedaal. Ons staan nog, ondanks ons vooruitgang op so baie gebiede, radeloos en wanhopig voor die groot geheim van 'n oorlog wat met so'n ontsettende verwoestingskrag kan losbars sonder dat dit beteuel kan word en wat weer, op ewe merkwaardige en geheimsinnige wyse, tot 'n einde kom. Almal hoop en bid dat so 'n uitbarting en sinnelose menseslagting nie weer sal plaasvind nie. Maar niemand kan 'n voorspelling met die geringste mate van sekerheid maak nie. Sommige glo eerlik aan handveste en 'n blywende wêreldvrede; ander hoop daarenteen dat die grusame ontdekking van die atoombom die onberekenbare, smeulende magte wat op bepaalde tye met vulkaniese skielikheid oplaai, sal besweer en vir goed aan die rede en vooruitgang die oorwinning besorg. Ons weet ewewel nie wat voorlê nie, want die menslike optimisme en kinderlike vertroue ná die wreedste oorlogsleed, is al so dikwels vernietig dat ons maar tot versigtigheid gemaan moet wees.*

*Ondanks ons vooruitgang op al die gebiede van die gees en ons prysenswaardige idealisme, bly dit tog 'n betreurenswaardige feit dat Macchiavelli in sy vasstelling van die regerings en state se werklike aard en strewe in hulle onderlinge verhoudinge baie juiste opmerkings gemaak het en skerp die tekortkominge van die mens raakgesien het. En tog, as ons dit toegegee het, weet ons ook dat daar in die mens voortreflike eienskappe van goedheid, barmhartigheid en edelheid is wat ongelukkig nog nooit, as gevolg van 'n verkeerde beskawingswending, tot behoorlike ontwikkeling gekom het nie. Ons glo in die positiewe waarde van die kultuur en ons weet dat daar 'n veredelende en versuiwerende werking van uitgaan. Dit styg uit diep geestesbronne op. Maar kultuur en kuns en lettere was nog, weens die organisasie van mensgroepe in nasies met hulle nasionale state, altyd ondergeskik aan die magte van die staat en die regeerder, aan die hele wydvertakte magsbelange, met die onvermydelike gevolg dat die ontwikkeldste en beskaafde mense (hoe ver is ons nog altyd van Plato se filosoof-konings verwyder!) nie altyd die regeerders is nie. Ons sien elke dag nog hoe die magsidee reëlreg teenoor die kultuurgedagte staan. Wie eenmaal van die magsbeker gedrink het, vind dat sy dors nooit meer geles kan word nie. Mag kweek 'n al groter behoefte aan mag, totdat in wanhoop of grootheidswaan na die geweld as bondgenoot gegryp word, net asof mag internasionale verhoudinge moet reël.*

*Die vriendelike en vriendskaplike verhouding tussen mense, groepe*

*en volke bly die grootste ideaal wat kultuurmense en veral die letterkundiges kan en moet nastrewe! Op die kongres van die P.E.N.-klub, wat in 1932 in Budapest gehou is, het die voorsitter, John Galsworthy, tereg opgemerk: „Dit is nie die moeite werd om te lewe sonder vriendelikheid nie. Ons is miskien die mees praktiese van die sterwelinge wat daardie einddoel nastrewe waarna die groot massas van die mensheid hunker — 'n weldadige en aangename lug om in asem te haal." Ongelukkig ly die mens weens sy aard en opvoeding aan soveel beperkinge dat daar nog nie in geslaag is om 'n gesonde atmosfeer, waarna werklik beskaafde persone in alle lande verlang, te skep en waarin almal gelukkig en sonder vrees sal kan voel nie. Pas het die een storm uitgewoed of in die kort oomblikkie van vrede en hoopvolle verwagting word al weer verre rommelinge gehoor. So is die ou wêreld en so groot die onmag van die mens om die afbrekende in te toom.*

*Die skrywers moet egter alles in hulle vermoë doen om hierdie vertroebeling van die atmosfeer tussen volke teen te werk. Hulle moet die verkondigers van die boodskap van goedwilligheid wees. Bokant die nasionale grense moet hulle uitstyg en waar onreg en onbeskaafdheid gepleeg word, daar moet hulle onverskrokke hulle stem laat hoor. Hulle moet die gees eer en die waarheid eerbiedig. Ongelukkig gebeur dit egter maklik dat baie verdienstelike skrywers verlei word om hulle stem te verleen aan die propaganda in diens van 'n magsgedagte, en propaganda is nooit die volle waarheid nie en beoog gewoonlik selfsugtige mikpunte waardeur geweld gepleeg word teen die hoogheid van ware kultuur en gesonde mensverhoudinge. Nie net in die verhouding van volke teenoor mekaar moet die gees van kwaadstig en selfsugtigheid bestry word nie; ook in die verhouding van mense teenoor mekaar moet die positiewe steeds nagestrewe word en uit die letterkunde moet 'n gees van onbeskaafdheid en geniepsigheid met alle mag geweer word.*

*Waar dit in die letterkundige wetenskap en kritiek sluip en die onpartydige, objektiewe gang van die denke strem en ondermyn, moet dit uitgeken en duidelik aan die kaak gestel word. In die letterkundige kritiek is die toon deurslaggewend. en waar dit deursak na die minderwaardige en bekrompene toe, word letterkundige waardes vertroebel en 'n gees vir letterkundige ontplooiing subtiel bederwe. Eweneens moet in die poësie, die prosa, die drama daardie gees en stempel en toon van hoogheid van gees en vernaamheid van toon aanwesig wees en ons oortuig dat die skrywer 'n opregte persoon is uit wie se werk die peil van sy denke en die atmosfeer van sy gemoedslewe weldadig op die leser sal inwerk. Die toelaat van een minderwaardige verskynsel in die bestaan van state of individue beteken dat dit maklik voortggeplant word. Die verkondiging van onwaarhede en verspreiding van skewe voorstellings met 'n selfsugtige doel, vind gou napraters, want die mens is maar te geneig om die negatiewe weg te volg omdat dit die maklikste is. Die leuen en halwe waarheid sit mense in vuur, sê Voltaire, waar die waarheid hulle dikwels koud laat. Daarom moet die onsuiwere bestry en ont-*

*masker word en die letterkunde in gesonde, beskaafde bane gelei word. Die invloed van minderwaardige kritiek en negatiewe verkleinering, hoe geestig of ondermynend dit ookal mag wees, het ewewel nog nooit verreikende gevolge gehad nie en seer seker nie 'n enkel skrywer van betekenis gedwing om 'n ander weg in te slaan nie. Die selfsugtige bedoelinge wat daaronder skuil, word geleidelik duidelik.*

*Die Skrywerskring, wat vanjaar tien jaar oud is, sal hom nou weer, net soos voor die oorlog, daarop toelê om gereëlde oorsigte te plaas van ander kultuurlande se letterkundes. Dit spreek vanself dat dié van Nederland en Vlaandere by ons voorrang sal geniet. Ongelukkig het die oorsig van die Nederlandse letterkunde ons nie betyds bereik nie. Die Skrywerskring sal ook, aangesien dit nou 'n „sentrum" van die P.E.N.-klub in Suid-Afrika is, alles doen om kennis van ander lande se skrywers en letterkundes aan te moedig en om die prestasies van Afrikaans onder die oë te bring van skrywers wat wil meehelp om 'n aangename en weldadige kultuur-atmosfeer te skep.*



# Duisterheid in die Afrikaanse Vers*

**D. J. OPPERMAN**

EK is gevra om vanaand my opvattings oor die jonger Afrikaanse digters te kom uiteensit. Daar hierdie onderwerp so wyd is, het ek besluit om eerder een aspek, waarvan hulle, of altans party van hulle, dikwels beskuldig word, te behandel, nl. hulle duisterheid.

Van die publiek en die gewone leser se kant beskou, kan ons gedeeltelik hierdie aantyging teen eerstelinge en nuwe werk verstaan. Ek wil dit egter 'n *skyn-duisterheid* noem wat net tydelik veroorsaak is deur die nuwigheid van die bundel. Hierdie skyn-duisterheid is sinoniem met sulke huiweringe soos: „Ek wil nie nou al 'n uitspraak gee nie"; of: „Dit is maar voorlopig my mening"; of: „Ek wil nog eers 'n rukkie langer met die digter saamleef." Dit is iets normaals. Wat die digter sy hele lewe lank besig gehou het, kan die leser nie verwag om binne 'n halfuur, 'n aand glashelder te peil nie. Hy word voor nuwe gegewens geplaas; nuwe simbole, beeldspraak en woordgroepe: hy moet die moeisame reis na die land van die digter aflê. Hoe moeilik die onmiddellike helder aanskouing van hierdie land is, weet slegs dié persoon wat al 'n kritiek moes skryf oor 'n splinternuwe bundel van 'n splinternuwe digter. Uit hierdie skyn-duisterheid van 'n nuwe bundel groei baie van die haastige mistastende kritieke. Voorbeelde is oorbodig.

Van 'n werklike soort duisterheid haal ek eers 'n voorbeeld aan en dit uit N. P. van Wyk Louw se *Ballade van die Visser op Land in die Nag*:

*My dink is soos 'n donker net*
*wat onder al die branding vang,*
*'n klein haatvlam van stil verset.*

Vir my is dié soort duisterheid gebore uit die swakheid van belewing en segging. Hoewel ek kan aanvoel wat die digter hier bedoel, is daar vir my iets verwards; hy

*'n Voorlesing gehou op uitnodiging van die Afrikaanse Skrywerskring, 3 September 1945.

vang 'n vlam met 'n net onder die water. Die werklikheidsin van die res van die gedig, verhoed dat die magiese werking van 'n ander orde, hierdie stukkie helder maak. Dié soort duisterheid tref ons aan in die werk van al die jongeres — ook van die oueres; seker in die werk van alle skrywers, want dit is menslik onmoontlik om altyd daarin te slaag om vir elke gevoelskakering die regte „local habitation and a name" te vind. Die duisterheid is dus nie beperk tot die jongeres nie, maar ons vind dit ook in die werk van ons gevestigde digters. Die doel van hierdie bespreking sal dan ook wees om die duisterheid by beide aan te toon, te wys hoe dit afgeneem en toegeneem het. Ek wil egter konstateer: Die duisterheid as gevolg van swakheid van belewing vind ons minder by die jongeres as by die ouer digters.

Behalwe vir bogenoemde soort duisterheid: swak belewing, pedantiese omskrywing, ens., skuil daar 'n tergende bekoring, 'n uitdaging in alle ander vorms van duisterheid. Chapman, 'n tydgenoot van Donne, druk dit treffend uit in een van sy briewe: „Where obscurity shroudeth itself in the heart of his subject, uttered with fitness of figure and expressive epithets, with that darkness will I still labour to be shadowed."

'n Derde soort duisterheid is dié van die kultuurvers wat ons reeds by ons ouer digters vind. Die kultuurvers vind sy aandrif, soos die naam aandui, in die kultuur en nie in die rou lewe nie, en hier ontstaan die duisterheid as die leser nie dieselfde kulturele agtergrond as die digter besit nie. Die ouer digter het dan gewoonlik hierdie gebrek aan kennis probeer aanvul met aantekeninge sodat die leser nie die duisterheid ondervind nie. Hier kan ons byvoorbeeld noem T. J. Haarhoff se *Tria Corda* en *Die Liefde van Catullus*.

Gerieflikheidshalwe wil ek die kultuurvers in verskillende groepe verdeel: Die mitologiese, dié oor erudisie, dié oor skilderkuns en dié oor musiek. Die mitologiese motiewe in Afrikaans is veral ontleen aan die Hebreërs, Grieke, Romeine, Germane, Bantoe en Maleier. Ons kry hierdie soort vers by ouer en jonger digters: Eugène Marais, Toon van den Heever, Haarhoff, C. M. van den Heever, Eitemal, I. D. du Plessis, Uys Krige, Elisabeth Eybers, Olga Kirsch, ens. Wanneer die boustof algemene kennis is, soos die Biblistiese

tonele by Totius, W. E. G. Louw en andere, ondervind die gewone Afrikaanse leser geen moeilikheid nie, maar wanneer dit minder bekend is en as die aantekeninge ontbreek, word daar gekla, soos indertyd met die verskyning van Toon van den Heever se bundel. Die publiek verstaan selfs vandag die mitologiese stukke slegs ten dele, ja, selfs dié oor die Bantoe. Hier merk ons dus op dat die duisterheid in die vers, die gevolg is van die leser se gebrek aan kennis, aan die lae kulturele peil van die publiek oor die algemeen. Deur 'n bietjie navorsing en studie verdwyn dié duisterheid later.

Die ander soort kultuurvers lewer egter 'n groter moeilikheid: d.i. waar die erudisie, letterkunde, wysbegeerte, skilderkuns en musiek die boustof vorm. Hier mag die leser bekend wees met die boustof, maar omdat die digter gewoonlik oor *sy* vertolking daarvan skryf, verdwyn die duisterheid nie maklik nie. Hierdie soort duisterheid laat die leser soms kla, soos oor George se *Der Infant* en *Ein Angelico;* oor W. E. G. Louw se *Hiëronimus in die Woestyn;* Sheila Cussons se *Picasso;* Van Wyk Louw se *Abelard, Nietzsche, Dostojewski;* C. M. van den Heever se *Na 'n Herlesing van Schopenhauer;* Leipoldt se bemoeiing met die wetenskap en wysbegeerte; Barto Smit se *Savanarola;* Ernst van Heerden se *Wagner*, ens. Wanneer populêre figure populêr beskryf word, soos dié oor Van Gogh of Toon van den Heever se *Aan Pierneef*, is die leser nog tevrede, maar oor alle afwyking voel hy ongemaklik, word die vers vir hom meer geslote.

Soos ons dan van die voorbeelde hierbo kan aflei, vind ons hierdie soort duisterheid ook by die ouer geslag, maar dit kom meer voor by die jonger geslag omdat ons 'n groter hoeveelheid kultuurpoësie by hulle aantref. Dit dui op 'n breër kulturele agtergrond, maar dit kan gevaarlik word vir die ontwikkeling van ons poësie: Enersyds deur verwydering van die naakte werklikheid wat die primêre aandrif moet bly, en andersyds deur duisterheid, omdat die persoonlike vertolking so 'n groot rol speel.

Dit bring ons dan tot die vierde soort duisterheid nl. die sogenaamde individualisme. Maar hierdie begrip is te wyd en daarom sal ek dit graag wil onderverdeel, want al die persone wat gewoonlik onder hierdie term versamel word,

is nie almal duister nie. Ek wil onderskei tussen uitbeelders van die enkelvoudige emosie en uitbeelders van die verwikkelde emosie, 'n onderskeiding wat ook nie deurgaans gehandhaaf kan word nie (vergelyk Elisabeth Eybers), maar nogtans groter duidelikheid behoort te bring. By die uitbeelders van die enkelvoudige emosie vind ons die grootste mate van helderheid, soos byvoorbeeld by Jan Celliers, die vroeë Totius, A. D. Keet, Ignatius Mocke, S. J. Pretorius, S. V. Petersen en byna alle digteresse soos Olga Kirsch en in 'n mate Elisabeth Eybers.

By die uitbeelders van die verwikkelde emosie vind ons die duisterheid of 'n neiging daartoe, byvoorbeeld Eugène Marais, Leipoldt, Toon van den Heever, C. M. van den Heever, N. P. van Wyk Louw, W. E. G. Louw, Ernst van Heerden en in 'n mate by I. D. du Plessis en Uys Krige. Die verwikkelde emosie is die gevolg van 'n lewenshouding wat alles as stromend en donker sien in teenstelling met die gevestigdheid en lig van die enkelvoudige emosie. Eintlik is dit ook nie 'n suiwer emosie nie omdat daar so 'n sterk verstandselement aanwesig is. Hierdeur verloor die vers iets aan onmiddellikheid en die duisterheid neem toe. In die verwikkelde denke of emosie het ons een wat *logies of psigologies is*, maar kompleks deur die verstandselement, teenstrydige gevoelens, verskeie beelde, lewenshouding, geleerdheid; en ons het 'n ander wat *irrasioneel* is deur 'n komplekse gevoel verby die logiese denke heen. Goeie voorbeelde van die logiese verwikkelde denkemosie is: Leipoldt en Toon van den Heever, en van die irrasionele is N. P. van Wyk Louw. Hoewel beide soorte ewe duister kan wees, vind ons die grootste duisterheid by laasgenoemde, d.i. die irrasionele denkemosie.

Om dan eerstens oor die logiese, verwikkelde denkemosie uit te wei: In sy eenvoudigste vorm is dit 'n direkte uitbeelding wat, as die leser 'n bietjie geduld beoefen, uiteindelik geen moeilikheid oplewer nie. Ek noem net 'n paar van die gevaarlike randgebiede waarheen party kunstenaars wel af en toe beweeg: by C. M. van den Heever 'n mymerende woordverswewing, by W. E. G. Louw 'n luukse, selftroetelende swaarmoedigheid, by N. P. van Wyk Louw skrillerige oorspanninge, by baie van die jongeres 'n selfopgelegde Louwiaanse sielestryd wat hulle aard oneie is

Maar wanneer die digter na verskeie vlakke van die denkemosie streef, word daar gewoonlik gebruik gemaak van 'n *raamwerk* wat rig en suggereer. Hierdie raamwerk is soms die kultuurpoësie, wat, soos ons reeds aangetoon het, duisterheid kan oplewer. So het Shakespeare dan om hierdie verwikkelde psigiese stroom uit te beeld, gewoonlik verhaal op verhaal gebou, het Joyce in sy *Ulysses* 'n ingewikkelde struktuur nodig om weer die psigiese stroom gedurende vier-en-twintig uur by 'n persoon uit te beeld en Eliot in *The Waste Land* patroon op patroon nodig om ons huidige geestelike toestand te skets. Laat ek dit op sy eenvoudigste met 'n Afrikaanse voorbeeld illustreer en dan uit Toon van den Heever se *Ter Gedagtenis van Immelmann:*

*Is Icarus gevalle, waarom huil die wind so sag?*
*Waarom strooi die meerminkore pêrels neer?*
*Hoor jy nie daar's geen gelispel, net 'n droewe golweslag*
*En die nautilus pluik nou g'n purper meer.*

Die raamwerk is hier die mitologiese: die Icarus-geval; en die skrywer neem dit aan dat die leser daarmee bekend is. Nou word binne hierdie raamwerk Immelmann se geval vertolk. Maar tussen hakies, weet die gewone leser wie Immelmann is? Ken hy sulke woorde soos *nautilus, pluik?* Die digter neem dus eenvoudig aan dat die leser dieselfde kulturele stand as hy het, maar indien nie, kan hy dit deur 'n bietjie navorsing gou aanvul.

Hier kan die duisterheid dus verdwyn, veral as 'n mitologiese patroon gebruik word, maar sodra een van die ander patrone gebruik word, neem die gevaar van duisterheid toe. Die leser mag byvoorbeeld goed bekend wees met Marsman se werk, maar nogtans Ernst van Heerden se verwysing in die benaming van die verskillende afdelings van sy bundel, *Weerlose Uur,* misloop: nl. Die Getekende, Vlam en As en Die Dalende Maan.

*Toen rees hij op en stond,*
*een geteekende, tegen den muur.*
*Wat is een bestaan zonder duur,*
*een vlam die verduistert tot asch ? . . .*
*. . de ontreddering van zijn bestaan*
*als een dalende maan zonder vuur.*

Maar hierdie proses en hoe dit plaasvind, kan mens altemit net regverdig aantoon in jou eie werk deur eerlike selfontleding. U sal my dus verskoon as ek die gedagteproses in een van my gedigte verduidelik. Ek neem die tweede laaste strofe van *Nagedagtenis aan my Vader* aangesien dit as my duisterste gedig beskou word.

*Ek het verwag jy sou ook nie vergeet*
*van ons gesprekke, hoe ek graag wou weet*
*en jy deur nagte heen vir my kon lei*
*langs luiperd, leeu en wyfiewolf verby*
*deur bosse, af teen steiltes van die Skulp*
*— was dit my eie siel? — altyd my hulp*
*en gids; ek het van ver gesien toe eens*
*rysmiere uit 'n donker gat vlieg ná die reëns*
*met ligte vlerkgeritsel, hoe die engele*
*so lang gevange, opstyg na die hemele . . .*

Ek is deur lesers gevra wat beteken die Skulp? Die primêre beeld is die vader wat die seun lei en die gevare van die wêreld aantoon; die assosiatiewe beeld is Vergilius wat Dante lei verby die luiperd, leeu en wyfiewolf en hom die Inferno wys met sfere wat in sy wentelinge vir my lyk soos 'n omgekeerde skulp: die volgende assosiatiewe gedagte is die onbewuste van die mens waarin die Inferno sluimerend is; die Inferno word verder aangedui deur die verloste engele wat daaruit opvlieg. Die gevaar is hier weer die aanname dat die leser met die raamwerk bekend is, hier nog gevaarliker as met die mitologiese; maar enige onderlegde leser sal tog met al die bogenoemde sleutelwoorde onmiddellik Dante se alombekend *Inferno* herken; so nie, dan tog die Bybelse toespeling op die engele wat deur Christus se besoek aan die hel verlos word, en dan van agteraf die proses kan rekonstrueer.

Hierdie soort poësie met sy aannames kan gevaarlik wees. Maar tog moet die digter onbewus bou op aannames, byvoorbeeld dat die leser die alfabet ken, al self ondervindinge opgedoen het. Elke gedig neem onbewus die digter se verlede en agtergrond aan, dit bepaal die spanning van sy beelde, bepaal hoeveel van die gedig hy op papier moet skryf. Die digter se agtergrond, ondervinding, verhoudings en kulturele belangstelling sal van die leser s'n

verskil, daarom al die duistere en efemêre, byvoorbeld in Shapespeare en Donne of 'n tydgenoot se poësie. Maar die groot gemeenskapike basis moet telkens menslikheid bly, hiervandaan kan die digter sy leser lei. Die verwysing mag nie ontaard sodat dit 'n voorkamerspel van herkenningsvernuf aan die kant van die leser word nie. Die verwysing mag nie uit armoede geskied nie, maar dit moet die oorspronklikheid van die digter verryk. Die gewone leser moet die gedig as 'n selfstandigheid kan ervaar, terwyl die ingewyde leser net 'n verdieping van die emosie ondervind; m.a.w. die gevoel en ontroering moet primêr bly.

Ná hierdie beskouing oor duisterheid by die logiese, verwikkelde denke of emosie, kom ons tot die duisterheid by die *irrasionele verwikkelde emosie*. Dit is ook die gevolg van 'n lewenshouding wat alles stromend en donker sien in teenstelling met gevestigdheid en lig, maar dit gaan nog verder: Dit word wat Marsman noem 'n „ontvankelijkheid voor de achterkant van de werkelijkheid tot in het pathologische toe." „Teen alle dinge wat ek glo, pleeg ek verraad," sê Van Wyk Louw in die *Ballade van die Drinker in sy Kroeg*. Ek wil die irrasionele, verwikkelde emosie illustreer uit Louw se *Gestaltes en Diere* met *Die Swart Luiperd* en *Drie Diere*. In *Die Swart Luiperd* sê hy:

*Die groot wit blomme het geroer*
*en soos grys ape afgekom*
*en by my oë ingeloer:*
*boos dinge, beurtelings dier en blom.*

Hierdie gedigte word dan gewoonlik as die duisterste duister in Afrikaans beskou. As ons die betrokke gedigte nagaan, sal ons vind dat die kunstenaar hier ook 'n raamwerk gebruik; hy bou egter sy eie raamwerk en dit vorm die epiese element van die gedig. In *Die Swart Luiperd* het ons 'n reisiger wat uit 'n oerwoud terugkeer en soos *The Ancient Mariner* 'n halusinêre verhaal vertel, hier die metamorfose, terwyl hy die mooi dier volg. Die raamwerk is duidelik, dit lewer geen moeilikheid nie. Maar die leser sit verbluf met die doel en betekenis van die psigiese spel wat in hom afgespeel word, al vind hy dit bekoorlik. So lewer die raamwerk in *Drie Diere* ook geen moeilikheid nie, maar die leser wil die gevoelsverwekking daarbinne verstaan. 'n Man

lê in sy kamer en kyk na 'n spieël — die eeue-oue beeld van narcissisme — en hierin verskyn drie diere: 'n sfinks, 'n bul en 'n arend. Hulle stel drie verdwene beskawingsvorme voor: Die ou-Egiptiese, Assiriese en die Romeinse, waarvan reste in ons voortleef. Maar hulle word ook simbole van die magte wat ons vrees: 'n Ongeroerde God, brute geweld en skerpsinnige vervolging. In *Die Swart Luiperd* met sy retrogressief-ewolusionêre beeldereeks wat loop van die sosiale, dierlike, plantaardige tot die anorganiese toe, en in *Drie Diere* met sy historiese en dierlike elemente, streef die digter nie na 'n logiese inhoud nie, maar wil slegs die ontogenetiese en filogenetiese neerslag van ons onderbewussyn suggereer en roer. 'n Sekere duisterheid is dus 'n noodsaaklike element vir die uitbeelding van die irrasionele verwikkelde emosie. Louw verskaf 'n logiese raamwerk en neem dan aan dat die leser vanself, of a lá Freud en Jung, nie na 'n helder, verstaanbare inhoud sal soek nie.

Hierdie rigting kan ontaard dat dit geheelenal duister en geslote bly: 'n Blinde simbool word of 'n wantoegepaste surrealisme. Hoewel die gevaar in Louw se rigting skuil, kan ons hom nog nie daarvan beskuldig nie. Ek reken ons het gelukkig in die pers die eksperimentele stadium van die surrealisme vrygespring, en die stadium bereik waar ons digters vandag weet hoe en wanneer om dit as onderdeel in die logiese versverband te gebruik.

Die laaste oorsaak van duisterheid wat ek vanaand wil noem, is 'n bepaalde *stylaard* wat strewe na die *wekking* van gevoelens in plaas van hulle te noem. Hierby sluit aan 'n stylaard wat as die kortsluiting getipeer is. Die homeriese vergelyking verdwyn ten gunste van die simbool, die vergelyking ten gunste van die metafoor, die metafoor ten gunste van die langs mekaar plasing van twee sienings wat verwant is, sodat die leser se verbeelding self die oorspringende vonk van die een beeld na die ander word. Daarby verdwyn onnodige rededele. Die gevoelstroom word versnel deur beeld en verwysing. Dit het 'n beknoptheid as gevolg, maar ook die gevaar van duisterheid. Die ander gebreke en verdienstes van dié stylaard is nie nou ter sake nie. Altemit moet ek hierby nog noem 'n nuwe bron van beelding en beeldspraak, nl. die stedelike en industriële, wat die gewone leser byna ontstig, veral omdat dit nie voorafgegaan

is deur die besinging van die stad deur 'n vorige geslag soos dit die geval met ons natuur was nie. Die beskrywing daarvan, d.i. die proses van assimilasie, en die gebruik daarvan as medium vir die digter se gevoel, hierdie twee prosesse het by die jonger groep een geword. Die kroeg, nikkel, glas bier, duikplank, atleet, stoeier, ens., is vir die gewone leser nog te rou, te skokkend vir sy geestelike lewe;

hy staan selfs skepties teenoor die erns daarvan. Dit is egter ook maar net 'n skyn-duisterheid.

By wyse van herbetragting sien ons dus dat daar die grootste gevare verbonde is aan die uitbeelding van die verwikkelde emosie. Maar ons kan nooit terug keer tot die eenvoudige liedjie nie. Wel skryf party van die jongeres dit nog. Ek is daarvan oortuig dat al die jongeres die onpersoonlike ligte liedjie kan skryf, en hulle doen dit ook soms en toon, soos Picasso ná sy abstraksies, aan die publiek dat hulle wel volgens die tradisionele opvattings kan skep. Dog die eenvoudige liedjie was die uitgroeiing en taak van 'n vorige geslag; vir ons om *uitsluitlik* daartoe terug te keer, sou nie net 'n sielkundige onmoontlikheid wees nie, maar 'n letterkundige verraad teenoor die ontwikkeling van ons poësie en die moderne Afrikaanse mens.

Ons het daarop gewys hoedat die duisterheid nog altyd skuilgegaan het in die verskil tussen die leser en die digter se agtergrond, ondervindings, verhoudings en kulturele belangstelling. In die beste moderne vers lyk dit asof hierdie gevaar toeneem. Met die ontwikkeling in die verspreiding van kennis, die verkeer, radio, het die digter se „range and radius of sympathy" uitgebrei, soos C. Day Lewis dit uitdruk in *A Hope for Poetry*. Maar hy sien ook as die vernaamste rede vir duisterheid by die moderne digter „the expansion of the social unit to a size at which it becomes impossible for the individual to have any real contact with his fellows." Een van sy bundels het juis prooi van hierdie ontwikkeling geword. Toe *From Feathers to Iron* gepubliseer is, is dit as 'n politieke allegorie vertolk, terwyl dit eintlik die geboorte van sy kind beskryf! Uit hierdie isolasievrees gedryf, word baiemaal literêre groepe gevorm en die gedigte word „a perpetual interplay of private and public meaning," of die kunstenaar vereensaam met 'n duistere simboliek en persoonlike kode soos by Blake of selfs Dylan Thomas, George Barker en Joyce. So ernstig is die duisterheid nog nie in Afrikaans nie, en ons het nog geen geslote individualistiese eksesse nie. Om dit te verhoed, pleit ek vir die behoud van menslikheid by ons digters en vir 'n hoër kulturele peil by ons lesers.



# 'n Paar Verkeerde Opvattings Oor Die „Klassieke" Drama

**Deur T J. HAARHOFF**

STYF, koud, „cerebraal", eentonig verhewe, meganies — dit is beskrywings waarin die wanbegrippe omtrent die Griekse drama dikwels gekristalliseer word.

Die idee van „styf" en „koud" word dikwels gekoester deur mense wat met Vondel geworstel het en nie besef dat Vondel die pseudo-klassisisme van Seneca, liewer as die direktheid van Hellas voorstel nie. As ons genoeg Grieks ken, besef ons dat die versmaat van die dialoog 'n uiters rekbare instrument is en dat die taal by tye gewone volks-woorde bevat en tintel van populêre lewe.

Net soos die grys-wit nabootsings van Griekse tempels in ons groot stede die kleur en lewe van die werklike Griekse tempels aan die ‚begin' van die Atheense bloeityd mis, so het die nagemaakte „klassieke" werke van die 17de en die 18de eeue ons 'n valse gedagte gegee van die oorspronklike. Ons het selfs die idee gekry dat by 'n opvoering in die teater van Dionysus die akteurs in somber swart of in eentonige wit geklee was; terwyl in die werklikheid daar 'n bonte verskeidenheid van kleure was.

So is dit ook met die taal. Deur die woordorde te misken en die taal as 'n blokkiesraaisel te beskou, word 'n rede van Cicero van al sy dramatiese kleurrykheid beroof. Deur die iambiese verse van die tragiese dialoog sonder hul klankwaarde te lees, word die idee geskep dat hul absoluut reëlmatig is; terwyl hul in werklikheid groot verskeidenheid inhou. Deur die taal oor een „klassieke" kam te skeer, word die idee gekweek dat dit alles een onafgebroke deftigheid en stroefheid is; terwyl die moderne ondersoek ons leer dat daar bv. in die taal van die brandwag in die „Antigone" allerlei woorde voorkom wat direk uit die volkslewe geneem is, woorde wat die Atheense gehoor sou aangevoel het as „plat".

Dit is dus reg, as ons by die Afrikaanse gehoor dieselfde gevoel wil wek as wat die Atheense digter by *sy* gehoor gewek het, om sulke passasies in plat Afrikaanse prosa te

vertaal en om gewone prosa te gebruik vir die formele proklamasie van Creon, en vir die soms alledaagse opmerkings van die ou manne in die koor. In teenstelling met *hulle* word die waardigheid van die koning aangedui deur versmaat.

Om berymde koeplette, met hul eentonige afgerondheid, dwarsdeur vir die dialoog te gebruik, lyk my 'n miskenning van die aard van die Griekse vers. Daar behoort seer seker meer verskeidenheid gebied te word, óf deur middel van onreëlmatige ritmiese vers òf deur 'n rekbare vorm van „blank verse." Rym — by wyse van afronding, is egter miskien toepaslik aan die einde van tonele, en ook af en toe in die reisange om te vergoed vir die gebrek aan die oorspronklike vokaal-waardes.

Die vertaling van die dramas wat ek aangedurf het, is geensins letterlik nie, ofskoon dit die eenvoud van die oorspronklike nastreef. Toespelings wat vir die nie-klassikus duister sou wees, het ek geregtig gevoel om te wysig of te omskrywe of eenvoudig weg te laat. Die hoofsaak is die ontplooiing van die dramatiese handeling.

David Grene skryf: „If we wish to understand any particular period of drama, what we must do is to peel off the conventions which are alien to our own period, until we have realised the reason for them and can accept them intellectually as their contemporary audiences accepted them instinctively. It is in this way that we can come to the core of the tragedy, which is always the same".

Dit is om die Afrikaner te help in hierdie afskil-werk, dat ek my die vryheid veroorloof het om sommige van die toespelings en konvensies te wysig sonder, hoop ek, om die dramatiese kern te benadeel.

Wat die reisange betref, sou dit hopeloos wees om die ingewikkelde verskeidenheid van die oorspronklike versmaat te probeer naboots. Die struktuur van die taal is anders en die klankwaarde van 'n versmaat op kwantiteit gebaseer kan nouliks nagemaak word. Wat ons wel kan doen, is om gebruik te maak van ons ligte lettergrepe in Afrikaans om die daktiele en anapeste van die Grieks weer te gee. Sommige vertalers het vir die koorsange onreëlmatige ritmiese verse gebruik. Een van die modernste, David Grene, beweer dat hierdie metode die meeste sukses gehad het.

Ander verkies rym. Ek het albei probeer. Vir die massiewe effekte van Aeschylus lyk eersgenoemde metode my die mees gepaste. Vir die liriese sange van Euripides in *Die Trojaanse Vroue*, sou ek beryming verkies. Vir die blyspel, beslis rym.

Wat die beskrywing „meganies" betref, word mense dikwels mislei deur die benaming „noodlotsdrama".

Elke tyd het sy konvensies; en een van die konvensies van die Griekse tyd was om die gode voor te stel as konkrete persone wat die gang van die handeling beïnvloed. Maar ons moet onthou dat hul simbole is van die misterieuse element in die menslike lewe: Die onverklaarbare waarvoor ons dikwels verbysterd staan. Vandag sou ons praat van „God" of „die Voorsienigheid"; maar die Griekse manier was om die bo-menslike magte in menslike vorm te sien.

Dikwels sou 'n moderne skrywer eenvoudig 'n psigologiese verklaring gee waar 'n antieke skrywer die gebeure aan 'n sekere god sou toeskrywe. As Dido op Aereas verlief raak, beskrywe Vergilius hoe Cupido gestuur word om haar hartstog gaande te maak. Maar hierdie simboliese voorstelling maak nie die handeling *meganies* nie, *omdat dit ooreenstem met psigologiese waarskynlikheid*. Trouens, die hele antieke begrip van tragedie is dat dit *onvermydelik* voortvloei uit 'n sekere soort karakter wat in sekere soort omstandighede gebring word. Gegewe daardie karakter en daardie omstandighede, kan die resultaat nie anders wees nie. En wat ons jammer laat voel, is dat dit dikwels 'n betreklik klein foutjie in 'n bewonderenswaardige karakter is wat die ineenstorting onvermydelik teweegbring. Die lyding is groter, skynbaar, as wat die held verdien. „Hoe jammer tog"! sê ons; en ons dink, verhewe bo alle kleinlikheid, met nugtere weemoed aan die misterie van die lewe.

Dit is die universele kenmerk van ware tragedie; en dit kan ons ook vandag in die onsterflike stukke van Hellas meevoel.



# Die Waarde van Volksoorlewerings as Bron vir Ernstige Letterkunde

**Deur S. C. HATTINGH.**

IN sy voorwoord tot die gedig: „The Lady of the Lake" (1810), sê Walter Scott: „Dis moontlik om 'n belangrike werk saam te stel wat handel oor die oorsprong van volksverhale en die oorlewering daarvan van geslag tot geslag en van land tot land. Dan sal dit duidelik blyk dat die mitologie van een tydperk geleidelik oorgaan in die kultuurverhale van die volgende eeu, en dit weer in die volksvertellings van die daaropvolgende geslagte."

Hy het dus al aan die begin van die negentiende eeu raakgesien wat Hans Naumann baie jare later geformuleer het as „gesunkenes und erhobenes Kulturgut." Dit dui op die dinamiese werking wat daar tussen die twee pole in die volkslewe bestaan: tussen die twee kultuurlae, die opperkultuur en die onder- of volkskultuur. Die kultuurkuns van een geslag daal af en word die volkskuns van die volgende geslag, terwyl kuns uit die onderlaag weer opstyg om tot kultuurkuns verhef te word.

Maar die waarde van volksoorlewerings word baie vroeër reeds deur kunstenaars besef. Ons kan in die eerste plek teruggaan na die Grieke. Die epiese gedigte van Homeros bestaan hoofsaaklik uit vertellings wat in die volksmond geleef het: hy besing die dade van Griekse helde by die inname van Troje en gee daarna die avonture van Oddysseus. Maar daarmee saamgeweef vind ons honderde volksverhale in verband met die gode, die oorsprong van dinge, ens. Later het Griekse skrywers hierdie verhale weer oorvertel in gedigte en dramas. Ons dink aan die uitstekende werke van Aristophanes, Sophocles en Euripedes. Ná die Renaissance was daar byna nie één skrywer of digter van naam wat nie klassieke onderwerpe behandel of op die een of ander wyse daarvan gebruik gemaak het nie.

Dieselfde gebeur in ander lande met volksoorlewerings uit eie bodem. Saam met Dante en Petrarca is Giovanni Boccaccio die grondlegger van die Italiaanse letterkunde. Laasgenoemde word algemeen beskou as die vader van

die moderne roman uit hoofde van sy versameling verhale in die „Decamerone." Hierdie verhale is deurgaans volksvertellings; baie van die motiewe kan ons terugvoer na bekende sprokies soos „Die Avonture van Meester Dief," „Die Seun wat graag 'n gans (meisie) wou hê" en „Die meisie en die onwelkome vryers." Die invloed wat die „Decamerone" op later skrywers gehad het, is onberekenbaar. Sommige van die verhale vind ons selfs in die dramas van Shakespeare.

In Engeland skryf E. Spenser sy bundel verhale „Prosopopoia" in 1578:

*„With pleasant tales (fit for that idle stound)*
*They cast in course to waste the wearie houres:*
*Some tolde of Ladis and their Paramoures,*
*Some of brave Knights and their renowned Squires,*
*Some of the Faeries and their strange attires,*
*And some of Giaunts hard to be beleeved."*

In 1595 skryf George Peel 'n sprokiesdrama getitel: „The Old Wives' Tale." Dis die verhaal van 'n prinses wat deur 'n towenaar ontvoer word. In die voorwoord sê hy: „I am content to drive away the time with an old wives' winter's tale . . . ."

Shakespeare is egter die eerste Engelse skrywer wat volksoorlewerings tot ernstige letterkunde verwerk. Die drama, „A Midsummer-Night's Dream", speel in 'n sprokies-atmosfeer waar elwe in lewende lywe optree. „In the fairy lore of ‚A Midsummer-Night's Dream' Shakespeare naturally follows tradition. He takes existing conceptions and beliefs and adapts them to his purpose, uniting the fairy lore of poetry and romance with he fairy lore of popular superstition." Elemente van sprokies kom voor in „As you like it" en „Much ado about nothing". In „Macbeth" maak hy gebruik van elemente uit die volksgeloof: hekse en spoke tree op die toneel. „The Winter's tale" bevat 'n sprokie. Die seuntjie van Hermione vertel dit saggies in haar oor:

*„There was a man —*
*Dwelt by a churchyard . . ."*

Sowel „Romeo and Juliet" as „The Taming of the Shrew" is baseer op ou volksverhale. 'n Volledige verhaal van Romeo en Juliet is reeds in omstreeks 1510 deur Luigi da Porto

geskryf. Hy was 'n Italiaanse soldaat en deel mee dat hy die vertelling van een van sy boogskutters, uit Verona afkomstig, gehoor het. Ook 'n ander skrywer, Masuccio van Salerno, het in 1476 'n soortgelyke verhaal vertel. Hy beweer egter dat hy dit van 'n familie in Siëna, gehoor het. „The Taming of the Shrew" is 'n Middeleeuse romantiese vertelling, opgeteken deur Wessselski in sy bundel: „Märchen des Mittelalters". Dit is verder in byna al die lande van Noord- en Middel-Europa bekend. Dieselfde geld ook vir die drama „The Merchant of Venice". Dit is ook baseer op 'n romantiese vertelling wat in Italië ontstaan en oor die hele Europa versprei het.

Daar is nog ander van die ou skrywers wat ook ruimskoots van volksaardige materiaal gebruik gemaak het. William Browne skryf in 1614 „The Shepherd's Pipe," 'n bundel gedigte waarin hy sekere verhale uit die Gesta Romanorum oorvertel. Soortgelyke gedigte vind ons in die bundel „Nimphidia" (1627) van Michael Drayton.

Maar van meer belang is die werke van sommige van die meer moderne digters soos Tennyson, Shelly, Byron en Keats. Tennyson toon 'n besondere voorliefde vir ou volksverhale. Dink maar aan gedigte soos „Enoch Arden," „Recollections of the Arabian Nights," „OEnoné," „Morte D'Arthur," en „Idylls of the King." Hy staan veral sterk onder die invloed van Malory wat 'n groot voorliefde vir ou Engelse legendes gehad het. Dis hoofsaaklik die ou Griekse en Romeinse mites wat die ander digters in vervoering bring. Nadat Keats 'n vertaling van Homeros se gedigte gelees het, skryf hy:

*„Much have I travell'd in the realms of gold,*
*And many goodly states and kingdoms seen;*
*Round many western islands have I been*
*Which lords in fealty to Apollo hold.*
*Oft of one wide expanse had I been told*
*That deep-brow'd Homer ruled as his demesne;*
*Yet did I never breathe its pure serene*
*Till I heard Chapman speak out loud and bold:*
*Then felt I like some watcher of the skies*
*When a new planet swims into his ken;*
*Or like stout Cortez when with eagle eyes*

*He star'd at the Pacific — and all his men*
*Look'd at each other with a wild surmise —*
*Silent upon a peak in Darien."*

Verder noem ons nog net „Prometheus Unbound" en „The Cenci" van Shelly; van Byron is uitstaande: „Marino Faliero, Doge of Venice" en „The deformed Transformed". Laasgenoemde is gedeeltelik baseer op 'n verhaal getitel „Die Drie Broers" en gedeeltelik op die volksvertelling „Faust."

Die ou Engelse en Skotse ballades verdien ook vermelding. Vir honderde jare word hulle mondeling oorgelewer — die verhale van reisende sangers en professionele storievertellers. In die agttiende eeu word die ballades byeenversamel deur biskop Percy en sedertdien het baie bekende skrywers hulle verhale in ballade-vorm vertel. Algemeen bekend is „Lord Ullen's Daughter" van Thomas Cambell, „The Golden Vanity" en „The Bailiff's Daughter".

Uit die Amerikaanse literatuur is veral hier by ons bekend die verwerking van ou Griekse legendes deur Nathaniel Hawthorne; ook sy „Tangle-wood Tales" en „Wonder Book". Wêreldberoemd is sommige van Washington Irving se volksaardige verhale uit „The Sketchbook"; „The Legend of Sleepy Hollow", „Rural Funerals", „The Spectre Bridegroom" en „Rip van Winkle" berus almal op ou Volksoorlewerings. Laasgenoemde is: „a piece of folk-lore picked up by Irving in his European travels in 1815. But the German popular tradition was merely a rough marble boulder that Irving carved into an immortal work of art. Resetting the legend in his native Kaatskill Mountains, Irving infused into it all the charm, quaintness, and romance to which it owes its fame". Belangrik is ook die spookverhale van Edgar Allan Poe en die gedig „Hiawatha" van Longfellow. „Hiawatha" is 'n verhalende gedig gebaseer op die legendes van die Noord-Amerikaanse Indiane:

„Hiawatha is the one poem that beguiles the reader to see the birch and ash, the heron and eagle and deer, as they seem to the red man himself, and to join for the moment in his simple creed and wonderment."

Meer as in enige ander land besef Duitse letterkundiges die waarde van volksoorlewerings. In 1773 sê Herder:

„Volkssagen, Märchen und Mythologien . . . sind das Resultät des Volksglaubens, seiner sinnlichen Vorstellungskräfte, wie man träumt, weil man nicht weiss, glaubt, weil man nicht siehet, und also wahrlich ein grosser Gegenstand für den Geschichtschreiber der Menschheit, für den Poetiker und Philosophen."

Hy skryf dan ook „Legenden" — „diese zarten schöpfungen frommer Phantasie". — en „Paramythien", Griekse mites wat hy vir allegoriese doelleindes bewerk. Hy stel bv. Volkspoësie baie hoër as kunspoësie en gee 'n versameling volksliedere uit, getitel: „Stimmen der Völker in Liedern".

In „Nathan der Weise" sê Lessing:

*Nicht die Kinder bloss speist man*
*Mit Märchen ab."*

En in die drama „Emilia Galotte" verwerk hy die ou volksverhaal „Virginia" van Levius. Die middelpunt van die drama „Nathan der Weise" bestaan uit 'n verwerking van „Die drie Ringe", 'n novelle uit die „Decamerone".

Om in so 'n kort bestek, selfs by benadering, n beeld te gee van die invloed van volksoorlewerings op die letterkundige werke van Goethe en Schiller, is onmoontlik. Goethe se moeder was 'n beroemde sprokiesvertelster. In 1807 skryf sy aan hom: „Meine Gabe, die mir Gott gegeben hat, ist eine lebendige Darstellung aller Dinge, die in mein Wissen einschlagen, Grosses und Kleines, Wahrheit und Märchen". Ook leef hy in die tyd toe die broers Grimm deur middel van hulle boek „Kinder und Hausmärchen" nuwe belangstelling in volksoorlewerings gewek het.

Reeds in 1774 maak Goethe in sy prosawerk „Leiden des Jungen Werthers" melding van die sprokies „Die prinses wat deur hande bedien word" en „Die sprokie van die Magneetberg". In sy briewe aan Frau von Stein gebruik hy herhaaldelik sprokiesmotiewe („Die sprokie van Eenogie" en „Die Paddakoning") om sy eie geestestoestand bloot te lê.

Die drama „Götz van Berlichingen" ontstaan nadat Goethe die geskiedenis van die ou frankiese ridders in 'n outobiografie (1562), gelees het.

Daarna volg 'n reeks gedigte soos „Der Erlkönig" ('n spookgeskiedenis), „Der Fischer", „Legenden vom Hufeisen" en die klassieke dramas „Vögel nach Aristophanes",

„Iphigenie" en „Tasso." Uit hierdie periode stam ook „Reinecke Fuchs", 'n verwerking van die Middeleeuse epos: „Reinaert de Vos".

Gedurende die laaste jare van die sewentiende eeu skryf Goethe 'n reeks pragtige ballades: „Der Zauberlehrling", „Der Schätzgräber", „Die Braut von Korinth" en „Der Gott und die Bajadere".

Op ou volksverhale is ook baseer die idilliese epos „Hermann und Dorothea", en die drama „Faust", wat tot een van die hoogtepunte in die wêreldliteratuur gereken word. Laasgenoemde drama voltooi die digter op twee-en-tagtigjarige leeftyd. Dit word geínspireer deur die volksverhaal „Dr Faustus" reeds in 1587 deur Machandel geskryf.

Dis opmerklik dat Schiller hom eers ná sy kennismaking met Goethe in die ou volksoorlewerings verdiep. In wedywering met sy vermaarde tydgenoot skryf hy 'n reeks ballades wat almal op ou volksvertellings teruggaan:

„Der Handschuh ('n historiese vertelling), „Ring des Polykrates" ('n Mite), „Ritter Toggenburg" ('n Sage), „Der Taucher" ('n Sage), „Die Bürgschaft" ('n Fabel), „Das eleusische Fest" (die akkerbou). Tot 'n latere tyd behoort die gedigte: „Hero en Leander", „Kassandra", „Das Siegesfest" en „Der Alpenjäger".

In die tweede deel van die trilogie „Wallenstein" (dramas oor tydperke in die geskiedenis), nl. in „Die Piccolomine", speel die volksgeloof 'n groot rol. Hy sê:

*„Tiefere Bedeutung*
*Liegt in dem Märchen meiner Kinderjahre*
*Als in der Wahrheit, die das Leben lehrt."*

Motiewe uit die oudheid vind ons ook in die dramas „Die Braut von Messina" en „Wilhelm Tell."

Drie dae voor sy dood ontvang Schiller 'n tydskrif met ontspanningsleesstof. Hy stuur dit terug met die woorde: „Gebt mir Märchen und Rittergeschichten! Da liegt doch der stoff zu allem schönen und guten".

En so vind ons deurgaans die sprokiesmotiewe, die sages en legendes in die gedigte van Tuch, Görres, Eichendorf, Heine, Chamisso en Freiligrath. Laasgenoemde sing in 1871:

*„Das Buch, das Buch voll Märchen und Geschichten!*
*Ja, lies' ein Märchen lieber Ferdinand!*
*— So kommt denn her! Joringel und Jorinde?*
*Im öden Schloss Dornröschen Zauberschlaf?*
*Wie, oder hört ihr lieber von den kinde,*
*Das im Gebirg die sieben Zwerge traf?*
*Wollt ihr im Nussberg Hahn und Hünchen, stören,*
*Das tote Ross der Jungfer Köningin?*

In die Middeleeue vind ons in Nederland 'n kragtige opbloei van die letterkunde in die volkstaal, veral onder Franse invloed.

Eerstens is daar die ridderromans. Baie verdienstelik is „Karel ende Elegast", „Alexander" en „Floris ende Blanchefloer." Die meeste van die ridderromans is vertellings uit Frans of verwerkings uit Latyn.

Dan volg een van die meesterstukke in die Middeleeuse letterkunde: die diere-epos „Van den Vos Reinaerde". Dis 'n uitvloeisel van die fabelliteratuur wat in Frankryk ongekende hoogtes bereik. Twee eeue later word die stof tot 'n prosa-volksboek omgewerk.

Die geestelike poësie van die Middeleeue dra dieselfde karakter: dit het menige lied of prosaverhaal tot grondslag. Veral Marialegendes speel hier 'n groot rol soos in „Theophilus" en „Beatrys". Die Theophilus-legende vertel van 'n biskop wat sy siel aan die duiwel verkoop, maar deur die hulp van Maria weer verlos word. Die stof van die gedig „Beatrys" gebruik Boutens eeue later vir sy uitmuntende gedig met dieselfde naam.

Die dramas, soos die misterie- en mirakelspele, behandel Christelike legendes terwyl die abele Spele gedramatiseerde motiewe uit die wêreld van die ridderromans is. In die aantreklike spel „Marieken van Nimwegen", woon die heldin sewe jaar by die duiwel voordat sy deur Maria gered word. Merkwaardig is ook die abele spele „Esmoriet" en „Lanseloet"

Gedurende die Renaissance maak die skrywers gebruik van klassieke en mitologiese stof, maar dit bly gewoonlik by uiterlikhede. Dis eers gedurende die Goue Eeu dat die invloed van die oudheid dieper deurdring met merkwaardige resultate.

Die drama „Warenar" van Hooft is die bewerking van 'n Latynse toneelstuk met 'n Middeleeuse legende as basis.

Vondel dramatiseer Bybelse verhale in „Joseph in Dothan" en „Jephtha" en styg tot ongekende hoogtes in die dramas „Lucifer" en „Adam in Ballingschap". Die Bybel is 'n volksboek by uitnemendheid, en bly deur die eeue heen die bron van hoogstaande letterkundige werke. Naas die dramas van Vondel dink ons aan „Paradise Lost" van Milton en die „Inferno" van Dante.

Vertellings uit die Amsterdamse volkslewe lewer aan Bredero stof vir sy blyspele „De Spaansche Brabander" en „Moortje". Die blyspel „Krelis Louwen" van Langendijk is gegrond op 'n ou volksverhaal getitel: „Het wederzyds Huweliksbedrog". Staring verwerk ou volksverhale in „De twee Bultenaars", „Jaromir" en „Marco". Van Lennep, aangevuur deur die voorbeeld van Walter Scott, versamel 'n reeks vertellings in „De Nederlandsche Legenden", terwyl die oudheid ook die grondslag vorm van „Onze Voorouders".

Ou ridderromans word weer vertel deur Alberdingh Thym in „Karolingsche Verhalen". Verhale uit die verlede inspireer Multatuli se „Geschiedenissen van Gezag" en Vosmaer gebruik 'n Middeleeuse sage as boustof vir „Amazone".

Die gedig „Lilith" van Emants is 'n weergawe van 'n paradys- mite en „Godenschemering" is 'n mitologiese epos gebaseer op 'n ou Moorse mite van Loki.

Mitologiese stof epies bewerk, vind ons in Verwey se gedigte „Persephone" en „Demeter"; ook in Nico van Suchtelen se „Zonnezege".

Die songod Balder, is 'n sentrale figuur in die gedig „Mei" van Gorter, terwyl in „Fidessa" en „Psyche" van Couperus sprokiesmotiewe behandel word. Couperus verwerk verder mitologiese verhale in „Dionyzos" en „Herakles".

„Beatrys" van Boutens, 'n nuwe weergawe van die bekende Marialegende, het ons reeds genoem; hy skryf ook „Agamemmon" en „Prometheus geboeid,' verhale uit die klassieke ontleen.

Uit die Vlaamse letterkunde is bekende voorbeelde die drama „Gudrun" van Rodenbach, en „De Wandelende Jood" van Vermeylen. Eersgenoemde put sy stof uit 'n ou Germaan-

se sage; Vermeylen keer terug tot die wydverspreide Ahasverossage.

Die gees van die volk spreek uit al die novelles en romans van Styn Streuvels. In sy beskrywing van die Vlaamse boere is land en volk inderdaad een. 'n Regstreekse voorbeeld van sy aanwending van 'n ou volksverhaal vind ons in die novelle: „Bertken en de Moordenaars alle twaalf." Noemenswaardig in hierdie verband is nog die verhaal „Christophorus" van Karel van de Woestyne. Dis gegrond op 'n Middeleeuse legende. „Boudewyn" van Timmermans is 'n verhaal in die trant van die Reinaert-epos.

Wat die Afrikaanse literatuur betref, laat ons die produkte van die Eerste Tydperk buite beskouing. Behalwe 'n paar werke soos „Die Sewe Duiwels" van Jan Lion Cachet en „Die Koningin van Skeba" deur S. J. du Toit, kan ons hier nie van ernstige literatuur praat nie. Al die werke van hierdie tydperk, prosa en poësie, is volksaardig en daar word baie volksverhale in prosa en in ballade-vorm vertel. Dr. A. J. Coetzee het volledig daarop gewys in sy artikel: „Die bevrugting van die Letterkunde uit die Ondergrond van die Kultuur". (Jaarboek 1940, bls. 25)

Ná die Tweede Vryheidsoorlog, veral onder invloed van die Tagtigers, slaan die Afrikaanse letterkunde 'n nuwe rigting in, heeltemal weg van die volkskundige agtergrond en in dié rigting word, behalwe in 'n paar gevalle, deurgaans volgehou.

In die poësie van Leipoldt het ons die aanwending van eenvoudige volksliedjies soos „Simbamba, Mamma se

Kindjie" en in sy prosawerke kry ons 'n paar bundels Spookverhale, nl. „Waar Spoke Speel" en „Die Rooi Rotte".

Spookverhale word ook vertel deur Reenen J. van Reenen in „Celestine" en „Verborge Skatte".

Dieselfde genre tref ons ook aan in Langenhoven se „Geeste op Aarde" en „Die Wandelende Geraamte". Egte volksverhale word deur die skrywer meegedeel in „Ons Weg deur die Wêreld".

Jan Celliers maak ook gebruik van 'n spookstorie in sy gedig „By Kobas Dam". In die gedigte van later skrywers kry ons hier en daar 'n voorbeeld: A. G. Visser se „Ruiter van Skimmelperdpan", I. D. du Plessis se „Ballades" en C. M. van den Heever se „Tokkelossie" en „Wie Twaalfuur Snags".

Ook in die prosawerk van laasgenoemde skrywer vind ons treffende voorbeelde: die kortverhale „Die uitgeploegde Geraamte" en „Die Terugkeer" is in oorsprong spookverhale; „Ahasveros" is 'n oorspronklike aanwending van die ou Ahasverossage. In die meeste van sy romans vind ons die uitbeelding van die lewe van die boeregemeenskap wat diep in die volksaardige wortel. Ons noem net „Laat Vrugte" en „Anderkant die Berge". 'n Ou volksoorlewering dien as prikkel tot die skepping van sy jongste roman, „Anderkant die Berge."

Behalwe nog 'n paar minder belangrike verhale, is dit omtrent al. Die huidige navolgingsdrif van vreemde rigtings in die literatuur en die strewe na hiper-individualisme, moet, net soos in die geval van die Tagtigers, lei tot verstarring en steriliteit in die letterkunde. Daar word telkens gepraat van vernuwing, maar ware vernuwing is alleen moontlik as die skrywer die waarde besef van die vrugbare voedingsbodem: die volkskultuur. Die stof is reeds daar; dit verg net 'n geniale kunstenaar om dit tot nuwe gestaltes om te werk. „Ek wil nadruklik getuig dat vir my die enigste waarlik lewende Afrikaanse letterkunde so te sê sy wortels moet slaan in die Afrikaanse aarde, diep moet groei in die Afrikaanse bloed, sy lewenssappe moet opsuig uit wat leef, woel en gis in die gees van die Afrikaanse mens in al sy lae en vertakkings." (Coetzee, Jaarboek 1940, bls. 34)



# Verskillende Besonderhede i.v.m. Die Rederykerskamer ,,Onze Taal'' In Pretoria

Deur **JAN PLOEGER, M.A., M.Ed.**
Universiteit van Pretoria.

WANNEER ons 'n oorsig van die landverhuising uit Nederland na Transvaal tot die begin van die twintigste eeu wil gee, dan is daar drie tydperke wat agtereenvolgens ons aandag vra.

Die eerste periode lê tussen die jare 1850 en 1865. In hierdie tydvak was dit veral aan die onvermoeide pogings van die Nederlandse oud-hoogleraar Ulrich Gerhard Lauts te danke dat verskillende Nederlanders die reis na Transvaal aanvaar het. Die getal Nederlandse immigrante was klein en ná die dood van die groot voorvegter vir die Boerebelange in Nederland het 'n tydelike stilstand ingetree. Die geesdrif vir die Boere in Nederland het kort daarna weer herlewe deur die besoek wat die Transvaalse president (Dr. Thomas Francois Burgers) in die jare 1874 en '75 aan Nederland gebring het. Weer het verskillende Nederlanders op die roepstem van die Boere geantwoord.

Deur die eerste anneksasie (1877) het verdere planne in duie geval. Die toegang tot die Zuid-Afrikaanse Republiek was voorlopig versper totdat ná die oorlog van 1880-'81 president Kruger weer die wenslikheid te kenne gegee het dat Nederlanders welkom sou wees in Transvaal. Die besoek van die Boere-deputasie aan Nederland (1884), was die begin van 'n nuwe instroming van Nederlanders, 'n instroming wat tot die val van die Zuid-Afrikaansche Republiek sou voortduur.

Die negentiger jare van die vorige eeu was ongetwyfeld verreweg die belangrikste, aangesien in daardie jare die voorwaardes vir landverhuising na Transvaal besonder gunstig was. Die geweldige vooruitgang van Transvaal het dit moontlik gemaak. Ander faktore was nog die voorliefde wat president Kruger vir bekwame Nederlanders aan die dag gelê het en die werksaamhede van die Nederlands Suid-

Afrikaanse Spoorwegmaatskappy, wat heelwat Nederlanders na Transvaal laat verhuis het.

Die meeste Nederlanders het hulle in Pretoria gevestig. In die loop van die jare het daar in Pretoria 'n Nederlandse kolonie ontstaan, 'n samelewing wat veral in die laaste helfte van die tagtiger en die negentiger jare aanhoudend van nuwe lewensappe voorsien is, sodat Pretoria as 't ware 'n Nederlandse eiland in die Republiek gevorm het. Hierdie ,,eiland" het veral bly bestaan deur 'n reeds vroeg opkomende drang by die Nederlanders om 'n aantal verenigings te stig. Een van die bekendste Nederlandse verenigings in Pretoria was die rederykerskamer ,,Onze Taal".

## ,,ONZE TAAL" VOOR 1899

Op 1 Februarie 1891 is hierdie vereniging deur die here F. Plantenga, C. G. de Jonge, P. van Hooff, T. Havelaar, F. Rothe en J. A. Gerritsen opgerig. Die vernaamste doelstelling was om ,,de welsprekendheid van de Hollandsche taal" te beoefen en ,,de bevordering van gezellig verkeer in kleine kring."

,,Onze Taal" het in die eerste jare van sy bestaan baie moeilikhede ondervind. Reeds gedurende die eerste ses weke van sy bestaan is vier keer 'n nuwe bestuur gekies, terwyl die naam van die vereniging verander is in ,,Wilhelmina". Klein geskille van die lede was die oorsake van hierdie moeilikhede. Eindelik is die moeilikhede oorwin, die oorspronklike naam weer in eer herstel en op 18 Maart 1891 is deur die vereniging sy eerste uitvoering gegee. ,,De Volksstem", asook die ,,Transvaal Advertiser" het hul gunstige oordeel daaroor uitgespreek. Vervolgens het in Augustus 'n gesellige samekoms in die ,,Temperance Hall" plaasgevind. Die program het bestaan uit 'n paar voordragte, 'n duet en die Jubelouverture van Weber vir viool en klavier.

In Februarie 1892 is ,,De Buren" van die bekende Nederlandse skrywer, Justus van Mourik, in die President Teater in Pretoria opgevoer. Volgens 'n verslag van die ,,Transvaal Advertiser" het die meeste toeskouers uit Nederlanders bestaan en het die taal van die spelers van ,,Onze Taal," volgens die oordeel van 'n verslaggewer, baie te wense oorgelaat. Hy het gesê: ,,In point of fact, but for the language one might have thought the performance was by French

rather than by Dutch amateurs." Oor die uitvoering self was dieselfde verslaggewer besonder tevrede en hy het die vereniging hoë lof toegeswaai. In Junie en Desember van dieselfde jaar het nog twee uitvoerings plaasgevind. In die bestuur het o.a. sitting geneem die staatsgeskiedskrywer van die Z.A.R., G. A. Odé. Uit die verslag oor die boekjaar 1892-'93 blyk dat op 1 Februarie 1893 die vereniging 75 lede getel het en aan die einde van dieselfde jaar 122, d.w.s. 'n vermeerdering van 47.

In 1893 is sewe uitvoerings gehou. Terwyl die totale ontvangste oor die eerste boekjaar £190/3/0 bedra het, kon die penningmeester oor die tweede boekjaar 'n vermeerdering van £133 aankondig. Daar is vir 'n bedrag van £77/15/8 aan toneel-benodigdhede aangekoop en begin met die stigting van 'n eie toneelbiblioteek.

Die getal betalende lede het langsaam vermeerder. Aan die einde van Januarie 1893 was dit reeds 150. Onder hierdie gunstige omstandighede is die tweejarige bestaan van die vereniging met vreugde gevier. Verskillende geleentheidsdigters het hul stemme laat hoor om hierdie herdenking te besing. Ons laat die tekste van twee lofsange volg. Allereers kom die verenigingslied, 'n skepping van die heer H. J. L. Th. Roorda, op musiek gesit deur die heer D. Balfoort, in aanmerking:

„ONZE TAAL"

*Waak op, waak op, o moedertaal!*
*Waak op! Wij roepen U ten strijde.*
*Herover weer Uw oud gebied*
*Op Afrikaanschen grond.*
*Laat vrij Uw klanken schallen!*
*Geen schoonre op deez' aard'!*
*Verhef U nu, en zij weer Koninginne dezer landen!*
*Wij juichen in Uw heerschappij:*
*Schoon bloeie „Onze Taal".*

Uit twee ander gedigte blyk dat daar ook na kontak met die Afrikaanssprekendes gesoek is. Die heer Roorda druk hom in 'n ander gedig as volg uit:

*Al stond in Afrika of Holland onze wieg;*
*Aanschouwt ons Vaandel, teeken van ons willen streven;*
*Laat „Onze Taal" die band, die vriendschapsketen zijn."*

Hierdie gedagte is ook deur die heer Th. Kroon vertolk. In sy „Feestlied" sê hy:

*„Een toekomst, schoon zij U gegeven,*
*Wordt krachtig, fier en sterk; Uw levensbaan*
*Zij voor Transvaal een levenwekkend leven.*
. . . . .
*Als Hollandstaal zoo moedig werd geuit*
*Door Tromp, De Ruyter — viel de vijand neder*
*Bij 't hooren van die taal, door heldemoed geuit*
*Doch ook op 't oorlogsveld is deze taal zoo krachtig,*
*Zij baard' den vijand schrik, wanneer ze werd gehoord.*
*Pretorius, Potgieter zie ze machtig*
*Zoodra die dierb're taal des vijands oor doorboord',*
*En klonk ook niet deez' taal nu twalef jaar geleden*
*Den Brit in 't oor, op Amajuba's top?*
*Toen werd tot God in onze taal gebeden*
*En in die taal nam Hij de bede op . . ."*

Hierdie drie feesliedere was as 't ware die eerste klanke van die jubileumuitvoering van 6 Februarie 1893 in die President Teater.

Die verrigtinge is met 'n feesmars geopen. Dit was 'n komposisie van die regisseur Balfoort. Deur mev. Balfoort is die vereniging 'n vaandel aangebied. Ons bekende digter, Jan F. Cilliers, het 'n toespraak gehou en 'n voordrag ten beste gegee, terwyl Anton van Wouw die toneel- en saalversierings versorg het. Die hoogtepunt van die program was 'n blyspel „De Bengaalsche Tijger" van Brissebarre en Michell.

Aan ander gebeurtenisse op taalkundige gebied het die vereniging ook aandag bestee. In Januarie 1893 is dr. F. V. Engelenburg as afgevaardigde van „Onze Taal" na Burgersdorp gestuur. Aan die Taalfeeskommissie is deur hom, as 'n blyk van waardering vir die opbouende werk van die Taalbond, 'n silwer penning aangebied.

'n Gedig van die ondervoorsitter van „Onze Taal" — G. A. Odé — is ook aan die bestuur van die Taalbond oorhandig.

Die volgende digreëls het die perkament-oorkonde versier:

*Geen ijz'ren wet noch 's dwing'lands dwang*
*Vermogen ooit een taal te smoren,*
*Als Hollands taal, die uit het best*
*Van 's werelds volk'ren werd geboren;*
*De taal van 't volk, dat door zijn strijd,*
*Om 't edelst recht van 't vrije denken,*
*Het heerlijkst wat de mensch behoeft,*
*Aan ieder menschenkind kon schenken.*
*Zuid-Afrika, behoud die taal*
*Van 't oude Protestantsche volk;*
*Zij is van d' echten vrijheidszin*
*Nog steeds der menschheid beste tolk.*
*Zij zal u 't veiligst pad bereiden,*
*U zeker leiden, vroeg of spâ,*
*Tot wat uw leus is en moet blijven:*
*„Een éénig, vrij Zuid-Afrika."*

Al hierdie verrigtings het die kas danig verswak. In sy jaarlikse verslag het die penningmeester daarvan melding gemaak. In die jare 1894-'95 het ander moeilikhede ontstaan. Baie lede het hulle aan die vereniging onttrek. Danksy die energie van die Nederlandse konsul (P. C. Baerveld) en die heer Plantenga het die bestuur weer daarin geslaag om „de goede naam der Rederijkerskamer op te halen". 'n Paar bestuurslede, o.a. Anton van Wouw, het hul bedankings ingedien.

Verskillende uitvoerings is gegee. 'n Groot sukses is geoes met „Uitgaan", 'n toneelstuk wat twee opvoerings beleef het. Ofskoon die pers 'n gunstige oordeel uitgespreek het, was alles nie in die haak nie. Ons vind ten minste in die „Mercantile Advertiser" die volgende opmerking oor die pruik van een van die spelers:

„De haar-kunstenaar had hem gesierd met een pruik die tot een periode behoort die wij niet kennen. Zij zweemde naar 't dichterlijke, 't haar was wanordelijk en lang; maar geen dichter die dat bolronde hoofd mooi zou kunnen vinden, hoe ongenietbaar zijn verzen ook mochten zijn, 't was in één woord een pruik moordend voor een kolonel."

Bij de uitvoering was — so vermeld 'n Engelse koerant — 'n groot aantal lede van die Volksraad aanwesig en die blad besluit met die opmerking:

„Altogether the Society may be congratulated upon the talent displayed in their amateur theatricals."

Tog is daar deur gebrek aan onderlinge samewerking so goed as geen gesellige byeenkomste gehou nie. 'n Dans is in Julie 1894 gehou, maar dit het geblyk „dat het houden van Bals niet bepaald op den weg der Kamer ligt."

Ook het die sekretaris in sy jaarverslag die lede op die betekenis van die spreuk: „Eendrag maak mag" gewys. Dit was ongetwyfeld nodig, want in 1896 het gerugte die rondte gedoen dat die vereniging sou ontbind word. Verskillende lede het Pretoria verlaat en die oorblywendes het nie meer baie belangstelling vir die ideale van die vereniging aan die dag gelê nie. Die oorsaak was dat Engelse kafé-konserte en ander Engelse vermaaklikhede hul aandag te veel in beslag geneem het. 'n Paar lede van die bestuur en die redaksie van „De Volkstem" het vir die behoud van die vereniging geveg en in Desember 1896 kon daar weer 'n uitvoering aangekondig word. Deur „De Volkstem" is dit „een belangrijke gebeurtenis in onze kunstwereld" genoem. Maar vanweë die laksheid van die lede het hierdie oplewing slegs 'n kort tydjie voortgeduur. 'n Engelse toneelgeselskap „The flemming troop" het almal se aandag getrek. Dit was beroepspelers wat kosbare uitvoerings kon bekostig en . . . „Onze Taal" is vergeet. Die voorsitter — mnr. Balfoort — het hom as volg oor die toestand uitgelaat:

„Amateurs vinden geen waardeering voor hun toewijding en het publiek dient te bedenken dat dit een verkeerd standpunt is, aangezien de leden alles in hun vrije tijd moeten instudeeren en de vereeniging niet, zooals een gezelschap van beroepspelers, financieel winstbejag ten grondslag heeft." Hy het — jammer genoeg — vergeet om te wys op die ideaal van die vereniging, nl. die instandhouding van die Nederlandse taal!

Weer het die vereniging opgeleef. Die bekende dr. Lingbeek is tot voorsitter gekies en in 1898 is 'n uitvoering gehou waar die sewejarige bestaan van „Onze Taal" feestelik herdink is.

Die Anglo-Boere-oorlog het ook „Onze Taal" gedwing om sy werksaamhede te staak.

Baie van die lede het by die Boere-veldmag aangesluit




Ingeval Pa nie weet nie, help hierdie spoorwegman om u veilig te laat reis. Hy klop die metaalband van elke wiel in die verbygaan. As dit suiwer klink vir sy deskundige oor, is daar g'n defek wat 'n ongeluk kan veroorsaak nie. By nasienplekke oor die hele land word die wiele van treine dag en nag getoets—'n klein dog lewensbelangrike vertakking van 'n reuse- en doeltreffende organisasie wat daargestel is om veiligheid op die Spoorweë te verseker.

Die oorlogsvereistes het manne en materiaal bykans tot die uiterste op die proef gestel; verkeer het reusagtige afmetings aangeneem, maar in weerwil daarvan gaan die daaglikse roetinewerk van die Spoorweë voort. Trots enige denkbare moeilikheid, **word daar gestrewe om passasiers en goedere veilig en op tyd te vervoer.**

**Suid-Afrikaanse Spoorweë**

en so het daar 'n tekort aan spelers ontstaan. Op 11 Augustus 1899 is die kasboek afgesluit en op 7 September het die laaste feestelike byeenkoms in die „Caledonian Hall" plaasgevind. Die kasboek, met 'n saldo van £7/18/11, het die oorlog oorleef en in Maart 1904 is dit deur die heer N. van Malsen aan 'n nuwe kaskommissie oorgedra. „Onze Taal" het sy ná-oorlogse bestaan begin!

II. NÁ DIE OORLOG

In Februarie 1904 is die eerste ledevergadering van „Onze Taal" gehou. Dr. Lingbeek is tot voorsitter herkies en het in 'n toespraak (Maart 1904) op die verheugende feit gewys dat daar 'n herlewing van die Hollandse taal kon waargeneem word. Vir die behartiging van die taalbelange was 'n eendragtige samewerking 'n dringende noodsaaklikheid. Die woorde van dr. Lingbeek het vrugte gedra, want reeds in Augustus 1904 het die herbore vereniging in die „Empress Teater" 'n geslaagde uitvoering gegee. Die aantal lede was 99. Dr. Lingbeek het by hierdie geleentheid 'n toespraak gehou en die aanwesiges aan die laaste byeenkoms in „de volmaakte verleden tijd" herinner. Hy het sy toespraak vervolg deur te sê dat die vereniging weer moet begin „in de onvolmaakt tegenwoordige tijd; een tijd waarin we wel Chineezen hebben met misschien wel berri-berri; en toch geen voorspoed voor iedere witman." In 1905 is 'n propaganda-kommissie benoem om die trae lede wakker te skud. In dieselfde jaar is verskillende toneelstukke opgevoer, maar die vereniging het 'n groot verlies gely deurdat dr. Lingbeek na Nederland vertrek het.

In Desember van dieselfde jaar is die vyftienjarige bestaan van die vereniging feestelik herdink. 'n Toneelvoorstelling en 'n resiteerwedstryd is gehou, asook 'n opvoering deur die debatsvereniging: „Rust roest" van die Eendrachtskool. Die heer Klooster was ewewel ontevrede met die behaalde resultate. Verskillende voordrag-„kunstenaars" het oor geen talente beskik nie. Die ledetal het weer begin daal, 'n gevolg van slegte tydsomstandighede. In 1907 is 'n „opera comique" „La Mascotte" van E. Audran, opgevoer. Drie opvoerings moes agtereenvolgens gegee word; die laaste was 'n galavoorstelling op bevel van lord Selborne, die Britse Hoë Kommissaris. Vir hierdie geleentheid is 'n tweetalige program gedruk, voorsien van die Britse koninklike wapen, terwyl die

verrigtings met die Engelse volkslied afgesluit is. Sewentig persone het aan die uitvoering deelgeneem. Uit Johannesburg het 'n versoek gekom om die opera ook daar op te voer. Die eerste sekretaris het bereken dat daarvoor 'n bedrag van £167 nodig sou wees en dat 'n spesiale trein vir die spelers £35 sou kos. Die drie opvoerings in Pretoria het „Onze Taal" £341 gekos! Die doel van die vereniging, nl. die bevordering van die Nederlandse taal, het in die volgende jaar beter tot sy reg gekom. Die Nederlandse kunstenaars Truus Post en Gerard Arbous het in daardie jaar 'n besoek aan Suid-Afrika gebring. Deur die gaste is 'n paar toneelstukke, o.a. „Voor het diner" van mev. Simon-Mees, ten beste gegee. Truus Post het F. W. Reitz se „Klaas Geswindt en sy Pert" voorgedra. Die glanspunt van die aand was Multatuli se „Vorstenschool". Dit is opgevoer deur die twee gaste en „Onze Taal" se beste spelers (27 Julie 1908). Reeds in April is deur die spelers van „Onze Taal" met die studie van die drama begin, terwyl die rolle van koning George en koningin Louise vir die gaste oopgehou is.

Van die volgende jare is daar geen besonderhede bekend nie; ten minste nie in die nagelate dokumente van die vereniging nie.

In 1909 is deur mej. Haak 'n armbandjie aan die Nederlandse konsul-generaal in Pretoria oorhandig ter geleentheid van die geboorte van H.K.H. Prinses Juliana van Nederland. Koningin Wilhelmina het later 'n bedankbrief laat stuur „voor de . . . gevoelens van liefde en aanhankelijkheid, welke door Hare Majesteit ten zeerste worden gewaardeerd."

Skynbaar is die laaste betalings van die vereniging gedoen in 1912 Soos reeds vermeld, ontbreek verdere besonderhede. Dit bring ons aan die einde van die lewe en werke van die Nederlandse rederijkerskamer in Pretoria. Die Kamer het sy plig gedoen as 'n stryder vir die regte van die Nederlandse taal. Reeds in 1907 het die stigting van die „Afrikaansche-Hollandsche Toneelvereeniging" plaasgevind. 'n Nuwe tyd, met as strewe die verheffing van Afrikaans, het sy intrede gedoen. Met die opvoering „Ou Daniel" van Harm Oost is die nuwe tydperk in Pretoria ingelui. Die doel van die jong vereniging was om die landstaal te bevorder. „Onze Taal" het nog 'n tyd lank volhard, maar sy ondergang was onvermydelik.

# T. J. Haarhoff

## 'N REISANG UIT EURIPIDES

(Troades 799 en vgg.)

KOOR: *In Salamis murmel die bye*
*Om Salamis skuim die see,*
*En 'n koning weleer in die ou, ou tyd*
*Het homself daar 'n tuisplek gegee.*
*En oorkant hom rys nou Athena*
*Se heilige heuwel* waar Sy*
*Haar grys-blou olyfboom geplant het*
*Wat 'n kroon van die hemel nog bly*
*Vir haar glansende stad, vir Athene;*
*Maar die koning hy maak vir hom klaar*
*En met Herakles trek hy verwoestend,*
*Met die fleur van Hellas verwoestend*
*Teen Troje, ons Troje verwoestend*
*En die torings en tempels van haar.*

*En hy vaar oor die see en hy anker*
*Sy skip by ons Troje se stroom;*
*En hy wend sy wapens in woede*
*Teen Troje se koning onvroom*
*Wat tweekeer die gode bedrieg het;*
*En die mure deur gode gebou*
*Vernietig die gloeiende asem*
*Van vuur tot ashope grou;*
*En die koning sterf, en die lande,*
*O, leeg en verwoes lê hul nou.*
*En tweemaal dus het die speer,*
*Die torings van Troje laat instort,*
*Laat stort in die diepte neer.*
*O, vergeefs het die kinders van Troje*
*Die guns van die gode ontvang,*
*Vergeefs dat hul nou uit die weelde*
*Van Olympus na Troje verlang.*
*Soos 'n voël wat kla vir haar kleintjies*
*Loop die klaaglied nou langs die strand*
*En moeders ween oor hul kinders*
*En almal ween oor hul land . . .*

---

* Die Akropolis.

*O Liefde, die Liefde van oudsher,*
*Wat die harte van gode kon raak*
*En die gode beweeg om met Troje*
*'n Verbintenis te maak!*
*O, maar die witvlerk-dagbreek*
*Waarna die mensdom verlang*
*Skyn bleek-misnoegd op die woestheid*
*Op die mense-harte bang;*
*Want haar minnaar was kind van ons Troje*
*En dierbaar was Troje vir haar;*
*Maar vergaan is die bande van liefde*
*En verbreek is die goue snaar.*



# Balthazar Verhagen

## DOOD VAN ORESTES

(Uit Sofokles se „Elektra")

*Hy't opgegaan na Delphi, om daar mee te ding*
*In die roemrugtige Helleense wedstrydreeks.*
*As hy die omroeper se luide stem verneem,*
*Wat tot die wedloop oproep as die eerste stryd,*
*Verskyn hy stralend en bewonder deur die volk.*
*Hy haal die einddoel, soos sy liggaamsbou voorspel,*
*En trek hom trots, lourierbekrans terug.*
*Daarna het hy in elke stryd die prys behaal,*
*Sodat sy voorspoed luid geroem word en gevier.*
*Bewond'rend roep hul: hy's van Argos en sy naam*
*Orestes, seun van Agamemnon, wat voorheen*
*Die hooggeroemde leër teen Troje aangevoer het.*
*Tot sover dit. Maar as een van die gode ons*
*Wil skaad, sal selfs die sterkste nie sy lot ontgaan.*
*Die tweede dag, met sonop, toe die wae-ren*
*Begin, kom hy met baie ander in die ring*
*Met sy Tessaalse perde, hy as vyfde man.*
*Roerloos, soos die heraut hul opstel, staan hul daar.*
*Kopertrompetgeskal — en saam ren hul vooruit.*

*Hul hits die perde met hul stemme aan en skud*
*Die leisels. Wagedreun vervul die renbaan en*
*Die stof waai hoog. Almal opeengedring vorm net*
*Een warreling. Orestes is die laaste en jaag*
*Kort voor die eindpaal by die omdraai in die bog.*
*En tot sover het al die waens orent gebly,*
*Totdat een span, plots'ling verwilder, aan die toom*
*Nie meer gehoorsaam, en dan met die koppe op*
*Die ander inren. Dan, as nasleep van een ramp,*
*Ontredder een die ander en slaan agteroor.*
*Die veld is met die wrakke van die waens oordek.*
*Maar die Athener, 'n behendig menner, sien*
*Betyds wat gaan gebeur, hy ruk sy span opsy,*
*Vermy die mengelklomp van perde op sy pad.*
*Orestes kom die laaste en hou opsetlik in*
*Sy span: hy stel slegs op die eindren al sy hoop.*
*Maar toe hy sien dat net een menner oorgebly het,*
*Striem hy sy perde 'n skelle sweepslag langs die oor*
*En agterhaal hom. Ewewydig ren hul voort.*
*In al die rondes het die ongeluk'ge hoog*
*En fier bly staan op sy orentgerigte wa.*
*Maar in die bog hou hy sy linkerteuel te los,*
*En onverhoeds bons daar sy wiel swaar teen die eindpaal.*
*Die as breek af en hy glip uit sy wa, verwar*
*Hom in die lange leisels, en terwyl hy val*
*Ren sy verskrikte perde midde deur die baan.*
*En as die volk sien hoe hy uit sy wabak tuimel,*
*Breek daar 'n jammer los. Die jongling word bekla,*
*Hoe groot sy dade was en watter ramp hom tref.*
*Nou word hy langs die grond gesleur en dan weer swaai*
*Sy bene in die lug, totdat die menners, wat*
*Met moeite slegs sy perde stuit in hulle vaart,*
*Hom uit die teuels bevry. So bloedbevlek is hy,*
*Dat niemand van sy vriend' hom sou herken het nie*
*In die rampsaalge lyk. — Hul bou 'n houtvuur en*
*Verbrand hom. Deur fokeise manne word hy weg*
*gedra, die magt'ge liggaam, nou slegs luttel as,*
*Opdat hy rus mag vind in vaderlandse grond.*
*So het dit al gebeur, reeds bitter in verhaal,*
*Maar voor die vele wat dit moes aanskou soos ons,*
*Die smartelikste ramp wat ek belewe het.*

# I. D. Du Plessis

### DROOGTE *

*Dat ons wat oorbly na die jare*
*Van verbrokkeling en vergaan*
*Met leë hande*
*Hier voor U staan,*
*Is nie omdat die koringare*
*moet uitdor op ons lande,*
*Is nie omdat die ryp ons vrugte dood—*
*Dít is ons skande:*
*Ons het geweier, met mooi gebare,*
*Om U te dien, die offerande*
*Was ons te groot.*
*Die droogte is ín ons, dis verarming*
*Van binne wat ons so verniel.*
*Send, Heer, die reën van U erbarming*
*En drenk die dorheid van ons volk se siel.*



# S. J. Pretorius

### 'N LEË VISBLIKKIE

(In die Agterbuurte)

*Wat kan jy van 'n leë blikkie*
*verwag op so 'n trieste dag,*
*'n skone Lied of maar 'n snikkie,*
*'n halfgeslaakte sug . . . 'n klag,*

*omdat sy hart die hoë bome*
*onthou waarvan die blare breek*
*soos vanaf siele skone drome*
*wanneer die werklikheid hom wreek?*

*En vier klein mensies op hul hurkies*
*en vingertjies wat vissies skep*
*bo toiing-moutjies van hul jurkies*
*vir vier klein mondjies, wat verlep*

---

* Uit „Land van ons Vadere," 'n nuwe digbundel met illustrasies deur Le Roux Smith le Roux, wat by die Unie-Volkspers in Kaapstad verskyn.

*omdat die fees vir ogies wat*
*nog vra, lank voor die end moes eindig?*
*Voorwaar 'n liedjie saai en plat—*
*eentonig wat die siel diep pynig*

*omdat hy ook nie weet of wens*
*wat sin is in die lewensdag,*
*is al, is al wat mens*
*van so 'n ou blikkie kan verwag.*



# Olga Kirsch

## VIER VERTALINGS

(*Uit Bliss Carman se „Sappho"*)

(1)

*Weer dink ek aan jou wit gewaad*
*Met sagte linneband, waarop*
*Borduur was violette soet*
*Van vreemde geure uit Egipte.*

*Ook weet ek dat daar brose bande*
*Uit Lydia om jou voete was,*
*En dat die blare van 'n roosboom*
*In die marmer-kom gedrup het.*

(2)

*Teerder as die newels op die heuwel*
*Die woud omvou, streel my*
*Die hande van my diep-beminde*
*As sy langs my slaap in die sterlig*
*En haar skoonheid my drenk in rus.*

*Soos stil miste die beuke omhul*
*Sluit om my haar arms wyl sy sluimer,*
*Of slaaprig half wek uit haar drome*
*As ek kus na kus druk op die lippe*
*Wat bloei soos rooi lelies.*

(3)

*Bleek roosblare drywe*
*In die klaar water,*

*En vreemde, teer obo-note*
*Deurdring die swoel swye.*

*Maar ek wag en luister*
*Tot die knarsende gruis*
*Aan my ongeduld fluister:*
*Dit is Phaon se voetval!*

*„DU BIST DIE RUH" — Rückert*

*Jy is die rus,*
*Die vrede mild,*
*Verlange is jy*
*En die blik wat stil.*
*Ek wy aan jou*
*In smagting en smart*
*Ter woning hier*
*My oë en hart.*

*Kom na my*
*En sluit, o sluit*
*Stil agter jou*
*Die poort, my bruid.*

*Verspoel die spore*
*Van pyn en verwyt*
*Dat my hart hom mag week*
*In jou heerlikheid.*

*Ek is troebel sonder*
*Jou helder glans*
*En wankel en swak —*
*O vervul my gans!*



# D. J. Opperman

## MALLEMEUL

*As die sterre soos gloeilampies skyn,*
*hoor die pianola van die sfere*
*waarna ons beweeg op die Plein*
*verby prente van palms en mere:*
*nes kinders wat ons verbeel*

*ons reis na 'n ver, mooi land*
*op perde wat draf en speel*
*na die teuels in elkeen se hand!*

### NAGSTORM OOR DIE SEE

*Het die onrustige see hom verwag,*
*die groot, wit voël van die berge*
*sku uit die nag?*

*Sy silwerige vlerke het trillend verbree,*
*krysend sy nartjie-rooi snawel*
*gesteek in die see.*

*Toe styg hy op druppende vlerke en vlug*
*met hese gesang*
*na die berge terug.*

### VROU

*Die paradys het verlore geraak*
*toe sy die verbode vrug kon smaak;*

*maandelikse trossies nastergal*
*hernu die oorspronklike sondeval;*

*maar in haar lende slaap*
*die apokaliptiese knaap.*



# De Vlaamsche Letterkunde van 1940 tot Heden

**DOOR ANDRÉ DEMEDTS**

OVER het algemeen beschouwd, mogen we de periode, die in onze letterkundige geschiedenis met 1940 begint, een bloeitijd heeten. Daar zulks misschien zonderling schijnt voor hen, die noodzakelijk onkundig bleven van de toestanden, die hier gedurende den oorlog geheerscht hebben, zijn we vooraf eenige ophelderingen verschuldigd.

Na 1918 heeft onze letterkunde een ongemeene uitbreiding genomen; nooit hebben we, als in die jaren, zoo vele en tegelijker tijd zulke voorname schrijvers bezeten. De achttiendaagsche veldtocht in 1940 heeft hun werkzaamheid slechts even gestoord; na een onderbreking van enkele maanden, gevolg van de economische ontwrichting, kon zij rustig verder gaan. De Duitsche Propaganda-Abteilung nam het krantenbedrijf onder haar toezicht en poogde ook op het tijdschriftenwezen haar invloed uit te oefenen. De meeste periodieke uitgaven werden verboden of vielen vanzelf weg, zoodat op dit gebied een leemte ontstond, die van 1942 af aangevuld werd door het nieuw opgerichte maandschrift „Westland", dat het vertrouwen der bezettende macht genoot, doch nooit op ruime medewerking kunnen bogen heeft. Daarentegen bleef het uitgeven van boeken zoo goed als vrij en was het alleen onderworpen aan een toelating tot verschijnen, die, voor oorspronkelijk letterkundig werk althans, in alle ons bekende gevallen, werd verstrekt. Het noodige papier, ofschoon van mindere hoedanigheid, was tot in het laatste jaar genoegzaam voorhanden. Uit het buitenland konden slechts weinige boeken ingevoerd worden, waartegenover stond, dat er, ten gevolge van de vrees voor muntontwaarding, van de lichtdemping en het wegvallen van sommige vermakelijkheden, veel meer gevraagd en gelezen werden. Het kwam zoo ver, dat waardevol en waardeloos werk even grif gekocht werd en dat de uitgevers feitelijk geen risico meer liepen. Door die geweldige vraag ontstonden nieuwe initiatieven, als het op de markt brengen van goedkoope reeksen voor het volk, die

in oplagen van soms 50.000 exemplaren, herdrukken van oorspronkelijke of vertaalde romans brachten.

Daar de betrekkingen met Nederland zeer moeilijk waren, wisten we niet juist wat er boven onze noordergrens gebeurde. Zulks had voor gevolg, dat de beste Vlaamsche schrijvers, die gewend waren hun boeken in Holland te laten verschijnen, ze thans in eigen land uitgaven. Zelfs is het voorgekomen, wat vroeger ondenkbaar was, dat Nederlanders hun werk aan Vlaamsche uitgevers toevertrouwden. Het valt niet te voorzien, dat deze toestand in vredestijd zal gehandhaafd blijven, maar ondertusschen heeft ons boekenbedrijf niet alleen goede zaken gedaan, maar ook veel geleerd.

In 1944, vooral na de landing in Normandië, veroorzaakten de luchtaanvallen van de verbondenen zulk een toenemende ontreddering van gansch het verkeerswezen, dat alle bedrijvigheid langzamerhand vanzelf stilviel. Die verlamming is gedurende den eersten tijd na de bevrijding blijven voortduren, tot nu enkele maanden geleden een heropleving begon, die weer vertrouwen in de toekomst schenkt. Sommige letterkundige tijdschriften als het groote „Dietsche Warande en Belfort" zijn opnieuw verschenen, naast talrijke pas gestichte organen van jongeren, en ook op de boekenmarkt worden de eerste nieuwe werken aangeboden. Papier is echter moeilijk te krijgen en de prijzen van de boeken zijn vooralsnog te hoog, vergeleken bij wat ze twaalf maanden geleden waren. Hier zal een aanpassing moeten gebeuren, voor de vroegere verkoop zal mogelijk blijken.

Zeer zware offers heeft de oorlog van onze letterkunde niet gevergd. Toch betreuren wij het verlies van Lode Zielens, den bekenden proletarischen romanschrijver, die tijdens den voorbijen winter te Antwerpen door een vliegende bom werd gedood, en het natuurlijke afsterven van August Vermeylen, de leidende persoonlijkheid van „Van Nu en Straks", die op 10 Januari j.l. te Brussel overleed.

Ook hebben niet zooveel Vlaamsche schrijvers met de Duitschers samengewerkt, als, rekening houdend met de politieke toestanden in ons land, kon worden voorzien. Op de 202 leden die in 1940 bij de „Vereeniging voor Vlaamsche Letterkundigen" aangesloten waren, werden er amper

twaalf geschrapt. De belangrijkste onder hen zijn Cyriel Verschaeve, Filip de Pillecijn en Marcel Matthijs. Een twaalftal anderen, onder wie Felix Timmermans en Ernest Claes, zullen voor een eereraad moeten verschijnen. Wies Moens, die niet tot de vereeniging behoorde, werd eveneens in hechtenis genomen. Als men dit lijstje legt naast dat van de Fransche schrijvers, die in moeilijkheden geraakten, blijkt duidelijk, dat zij er veel slechter aan toe zijn dan wij.

Gedurende de bezetting hebben onze verhalers en dichters regelmatig hun boeken in het licht kunnen geven, zoodat wij niet, zooals Nederland en Frankrijk, een sluikliteratuur hebben gekend. Er is geen breuk, alleen een korte onderbreking met het verleden geweest en daaruit kan verklaard worden, dat er thans, in tegenstrijd met hetgene in 1918 gebeurde, geen revolutionnairen omkeer in onze letterkunde te verwachten valt. Alle stroomingen, die in de laatste eeuw opgang maakten, hebben hier hun vertegenwoordigers, die in vredigen wedijver naast elkander werken; ongetwijfeld danken wij het aan dien rustigen arbeid, dat onze woordkunst meer innerlijke waarde dan uiterlijke schittering bezit.

Om een klaar overzicht over de reusachtige boekenproductie der verloopen vijf jaar mogelijk te maken, zullen wij beurtelings onze aandacht aan het werk der oude, der jonge en der jongste generatie wijden. Hierbij zullen wij zwijgend voorbijgaan aan hetgene slechts luttele waarde heeft of nog niet van aard is om een grondig vertrouwen te wettigen. Alleen de werkelijk belangrijke schrijvers zullen wij vernoemen en met enkele woorden over hun beste gewrochten uitweiden, waar hun min beteekenisvol werk, het noodgedwongen met een vermelding van den titel zal moeten stellen.

Heelemal onverwachts heeft August Vermeylen, na een bundel „Beschouwingen", die opstellen over allerlei onderwerpen bevat, in 1943 een roman „Twee Vrienden" laten verschijnen. Dit werk, dat dus bijna 30 jaar na „De Wandelende Jood" uitkwam, toont aan hoe onze literatuur onderwijl het streven naar stijlschoonheid als hoogste doel gedeeltelik heeft opgegeven, om voor alles uitbeelding van leven te worden. „Twee Vrienden" is een ideeënroman, waarin de geschiedenis van een kunstenaar wordt

verhaald, die ontgoocheld aan het heele bestaan, tot de vaststelling komt, dat het geluk een onbereikbare droom voor hem is en dat het eenige wat menschen van zijn soort overblijft, de trots is boven zichzelf te groeien en in hun lijn tot het uiterste te gaan. Het werk vertoont een stevigen bouw en is in een klare en zeer sobere taal gesteld. Nochtans ligt een zekere matheid over het verhaal, alsof Vermeylen het als een relaas had neergeschreven, zonder er volledig met al de scheppende kracht van zijn wezen in op te kunnen gaan.

Aan de pen van Stijn Streuvels danken we een bundel schetsen „De Maanden" en verder het eerste deel van zijn levensherinneringen, dat „Heule" heet en nog door een „Avelgem" en een „Ingooigem" moet worden gevolgd. Op die manier zullen de drie groote tijdperken in de loopbaan van den Westvlaamschen meester elk hun beurt krijgen. De letterkundige waarde van deze mémoires is niet zoo groot als hun documentaire beteekenis; zij bezorgen ons allerlei ongekende bijzonderheden over de kinderjaren van den kunstenaar en dragen veel tot een beter inzicht in den groei van zijn persoonlijkheid bij.

Van Herman Teirlinck verscheen „Griseldis", een fijn geschreven uitwerking van een oude legende en een nieuwe roman „Maria Speermalie", die als een kentering in de kunst van dezen fijnproever van het woord beschouwd kan worden. Dit verhaal beeldt in felle, stoere taal het leven van een hartstochtelijke, zinnelijke vrouw uit, die voor niets terugschrikt om haar verlangen voldoening te schenken. Het is een grootsch en boeiend werk, dat ongewone hoedanigheden bezit, doch om verschillende ruw naturalistische tooneelen anderen voor de borst moet stooten.

Sedert lang werd uitgezien naar den volgenden roman van Felix Timmermans, die sedert jaren aangekondigd, eindelijk onder den titel „De Familie Hernat" het licht zag. Hij bevat de geschiedenis van drie opeenvolgende geslachten. De grootvader is een Hongaarsch officier, die op het einde der 18e eeuw in een Vlaamsch provinciestadje verblijft en er met een meisje van den gegoeden stand in het huwelijk treedt. Ofschoon hij reeds een man op jaren is, wanneer Napoleon met de Grande Armée naar Rusland gaat, trekt hij mee op en keert van ginds nooit weer. Zijn

zonen zijn bijna elkanders tegenstelling: de eene is een droomer en zwerver, die het land verlaat en verdwijnt, de andere een bratte wildeman, die den ondergang van de familie voorbereidt, ondergang die ten slotte door den kleinzoon voltrokken word. De telg van dezen laatste zal opnieuw beginnen . . . De roman bevat prachtige fragmenten, in een beeldende taal gesteld en met wijzen humor doorspekt, die nogmaals het meesterschap van Timmermans in het weergeven der kleine gebeurtenissen van het dagelijksche leven aantoonen, maar is daarentegen niet genoeg tot een gave eenheid gegroeid, om de waarde van „Pallieter" of „Boerenpsalm" te overtreffen. Een later verschenen novelle van Timmermans heet „Minneke Poes" en brengt herinneringen aan een verlof in de Kempen.

Ernest Claes bleef steeds even vruchtbaar. Hij schonk ons de verhalen „Clementine", „De Moeder en de Drie Soldaten", „Herodes" en „Jeugd". Naar het oordeel van velen is dit laatste werk het beste, dat wij van zijn hand bezitten. Het vertelt de geschiedenis van zijn jeugd, met een goedmoedigen lach en een vleugje weemoed, vooral met veel gevoel voor stemming en atmosfeer. „Herodes" brengt een historische verbeelding, die in de kunst van Claes een unicum is en geen voldoening schenkt, want de sterkte van dezen schrijver ligt buiten allen twijfel niet in de lijn van Flaubert's epiek, onder wiens ingeving hij zich misschien tot deze vergissing laten overhalen heeft.

De zuiverste vertegenwoordiger van de Nieuwe Zakelijkheid in onze letteren, Willem Elsschot, liet tijdens den oorlog „De Leeuwentemmer" en „Het Tankschip" verschijnen. Eerstgenoemde boek is een vervolg op „Tsjip." Hoewel het meesterlijke hoofdstukken telt, staat het op zijn geheel toch beneden de beste romans van dezen schrijver. Zulks kan zeker niet beweerd worden van „Het Tankschip", een uitgebreide novelle, die in haar soort als een voorbeeld van doelmatigheid in den bouw en van sobere juistheid in de uitdrukking kan gelden. Op den ironischen, vaak sarcastischen toon, dien we van hem gewend zijn, verhaalt Elsschot hierin over den sluwen zet van een handelaar, die den fiscus om den tuin wil leiden.

Reusachtig is de afstand die dit nuchtere, opzettelijk ontluisterde proza scheidt van de renaissancistisch weelderige

in Transvaal, en vestig hulle daar op die plaas Duikerhoek. Die twee maats vul mekaar uitstekend aan; Jurie is die ondernemingskragtige planmaker; Koenraad is die volgeling, die deeglike en harde werker. So goed kom hulle klaar, dat hulle aan mekaar op die verpotte damwalletjie van die ontwikkelde plaas belowe, dat die plaas eendag as trotse erfstuk aan hulle nakomeling sal behoort. Hulle ideaal is dat hulle kinders mag hê, wat eendag met mekaar sal trou.

In die huis van oom Willem van Aarde en tant Makkie in die omgewing vind hulle twee geskikte huweliksmaats: die plaasdogters Makkie en Kaatjie, wat byna net soveel as Jurie en Koenraad verskil. Makkie is die stille, saggeaarde; Kaatjie is die nugter-denkende, daadkragtige mens. Koenraad is eintlik aangetrokke tot Makkie, maar Jurie is te snel vir hom, en uiteindelik trou die vier verkeerd om: Jurie met Makkie en Koenraad met Kaatjie.

Ten spyte van die gevolglike spanninge tussen die pare op Duikershoek, vorder dit fluks met die ontwikkeling van die plaas, en mettertyd lyk dit asof die maats se ideaal verwesenlik kan word, want Jurie en Makkie se kind is 'n seun, en dié van Koenraad en Kaatjie 'n dogter. Hierdie twee, klein Jurie en Magdalena, word dan vir mekaar bestem; maar daar kom allerlei moeilikhede wat die verwesenliking van die plan bemoeilik. Die twee is nie eintlik tot mekaar aangetrokke nie; en boonop soek klein Jurie avontuur elders, terwyl daar ook 'n liefde ontstaan tussen Magdalena en die onderwyser, Wessel.

Die grondgedagte, wat hierin skuil, is dat die deurdrywende mens soms in sy wilskragtige strewe dinge beplan wat so indruis teen die lewe self, dat hy die neerlaag moet ly. Simbolies word dit ook voorgestel deur die groot damwal, wat die twee opstalle verbind, en wat deur Jurie volgens sy eie plan ontwerp is, ten spyte van oom Willem se waarskuwing dat die uitlope nie sal deug nie. In 'n ontsettende storm raak die uitlope verstop en breek die wal, en in die malende waters vind beide Jurie en Kaatjie hulle einde. Daarna vind die vernaamste karakters wat oorbly 'n hergroepering wat nader aan die natuurlike lewe staan. Die sentrale gedagte is betreklik duidelik uitgewerk, alhoewel daar 'n paar los drade oorbly, en die skrywer hom soms so verlus-

tig in kleiner besonderhede en bymotiewe, dat die bou van die roman nie strak is nie.

Opmerklik is die verskil tussen die tekening van die maats in hulle romantiese hofmakery, en die tekening van oom Willem. Eersgenoemde is lomp en ongemaklik, sonder die gloed en vuur van die jeugdige liefde. Van Bruggen is nie meer romantikus nie, en ook geen neo-romantikus wat dié soort ervaring aangrypend en diep uitbeeld nie. Daarby moet egter onthou word, dat die uitbeelding soos Van Bruggen dit gee, miskien nader staan aan die werklikheid van daardie dae, aan die lewe van die plattelander soos dit werklik voorgekom het. Waar hy later met die fyner besnaarde Wessel te doen het, gee hy 'n uitbeelding van 'n meer ingewikkelde liefdesverhouding, wat dadelik tref deur die egtheid en suiwerheid daarvan, al word dit soms effens week.

Wat Van Bruggen wél is, is die realis en humoris, en assulks gee hy ons in die boek 'n paar pragtige toneeltjies. Ek verwys hier slegs na die tekening van oom Willem in sy krag en in sy gevoelige weekhartigheid by die troue en later weer by die verlowingsfees van klein Jurie en Magdalena; en ook na die uitbeelding van Jurie se sentimentlose reaksie op die oubaas se optrede.

Wat ook geslaagd is, is die tekening van die verhoudinge tussen Jurie en Makkie, Jurie en Kaatjie, en Koenraad en Kaatjie. Dit wil soms voorkom asof die verskillende kontraste effens opsetlik bedink is, maar sodra die romanskrywer besig is met die uitbeelding van die karakters in hulle kontraste, dan word hulle lewende wesens. Dit geld ook vir die kontras tussen Wessel en klein Jurie, en in hierdie geval is daar geen sweem van opsetlikheid nie, hoofsaaklik omdat die skrywer sorg vir die motivering van die kontras in die lewensagtergrond en opvoeding van die twee karakters.

Belangrik is ook die blik wat die skrywer ons gee in die algemene kultuur-historiese toestande van die tydperk waarin sy roman afspeel. Die hele verskynsel van hofmakery, die ouers-vra in kontras met die meer moderne verlowingsfees, die veldkornetskap, en verder veral die onderwystoestande, word helder en juis geteken.

„Die Damwal" toon Van Bruggen nie op sy beste nie, maar dit bewys weer dat hy 'n diep-eerlike en opregte skrywer is, wat getrou bly aan sy eie aard.

Louise Behrens se bekroonde liefdesroman, „Die Verwaaide Vlam," is 'n besonder interessante werk oor die stryd tussen die vrou se liefdesdrang en haar begeerte om 'n beroep te volg, en oor die huweliksbotsing tussen die estetiese vrou en die op politiek ingestelde en daarby huislike man. So 'n bondige opsomming laat eintlik nie reg geskied aan die ryke verskeidenheid van lewensmateriaal, wat in die boek oor die verwaaide vlam van die vurige en romantiese jong liefde aangeroer word nie, maar dit bevat die kern van die geskiedenis van die hoofkarakters, die joernaliste en modiste, Heila du Pre, en die politieke verslaggewer van 'n koerant, Ewald van Rhyn.

Die boek begin met die plotselinge emosionele aangetrokkenheid van hierdie twee nogal gekompliseerde karakters by hulle eerste ontmoeting, en die liefdesverhouding ontwikkel taamlik snel. Heila vrees die huwelik, omdat haar moeder, lank reeds oorlede, haar onder die indruk gebring het, dat sy self eenkeer moes kies tussen liefde aan die een kant, en, aan die ander kant, haar beroep en die ontwikkeling van haar talent as mode-ontwerpster; en dat haar keuse van eersgenoemde die lewe vir haar verdonker het.

Heila het dieselfde talent as haar moeder geërf, en sy laat vaar die joernalistiek, om saam te werk in 'n modesaak. Ná haar huwelik met Ewald ontstaan daar botsinge tussen sy ideale en begeertes en haar belangstellings, met die gevolg dat die vlam van hulle liefde begin verwaai. Die huwelik raak ontwrig, en die ontwrigting word vererger deur die dood van hulle kindjie, mede as gevolg van Heila se nalatigheid. Hulle dryf al verder uitmekaar, en Ewald begin 'n eensame drinker word, wat uiteindelik in sy werk versleg, die noodregulasies tydens die oorlog oortree en in die gevangenis beland. Eers lank na sy vrystelling, wanneer hy weer rus gevind het as opsigter op 'n plaas, en nadat Heila moes ontdek, dat haar moeder haar destyds onder 'n verkeerde indruk gebring en gelaat het, maak Heila haar geheel en al los van die modesaak, en slaag sy daarin om die pad tot Ewald terug te vind.

Die verhaal is uitgebou met 'n hele groep interessante bykomstige karakters. Onder hulle is daar die verstandige en wêreldwyse vriend van Ewald, dr. Martin, wat, ten spyte van sy eie liefde, soveel daartoe bydra om Ewald en Heila

te help, en veral haar in staat stel om sake in haar eie geesteslewe in juister perspektief te sien, sonder om haar te forseer. Verder is daar die ouer joernaliste, Charlotta, wat ook verlief is op Ewald, maar wat in haar onafhanklike karaktersterkte die lewe soms so verkeerd benader. In die lewens van etlike karaktergroepe word ander variasies van die verwaaide vlam van die liefde aangeroer: Heila se moeder en vader; en Lulu wat haar man so uitsluitend liefgehad het, dat die lewe vir haar, ná sy dood, betekenisloos geword het. Met raak trekke word 'n hele reeks stadstipes ook plasties en bondig weergegee.

Die karakters is oor die algemeen goed geteken, hoewel nie besonder diep nie. Hier en daar is die sielkunde miskien foutief, en die uitbeelding nie heeltemal eg nie. Daar is ook 'n sekere gebrek aan deurpeiling van dieper lewensverskynsele. Elemente van hierdie dinge, bv. die blindheid en onvermoë van die liefde, en die probleme van die botsing tussen die huwelik en die beroep, word wel aangeroer, maar dit bly soms opvallend, nie juis oppervlakkig nie, maar slegs half-diep. 'n Voorbeeld hiervan vind ons juis in die tekening van Heila in haar verhouding teenoor haar beroep en haar inherente talente. Haar hele houding is gebaseer op die invloed van haar moeder, en dit blyk teen die slot van die roman, dat hierdie bowebou van haar lewe gebaseer is op 'n valse grondslag: die bedrog van haar moeder. Die optrede van die moeder word nooit verduidelik nie, en hierdie hele wyse van voorstelling stem ons uiteindelik onsimpatiek teenoor die begrip van die vrou se beroepsdrang. Die verskynsel van botsing tussen die liefdesdrang en 'n moontlike artistieke beroepsdrang in die psige van 'n vrou kan tog veel dieper en omvattender faktore hê as die invloed van 'n moeder se onverklaarde gril op haar dogter.

Dit wil soms voorkom, asof die skryfster met 'n groter massa tematiese materiaal probeer werk het, as wat sy werklik diep en verhelderend deurpeil het. As dit die geval is, dan hou haar werk inderdaad 'n groot belofte in, want die moontlikheid bestaan dat sy met toenemende ervaring in die skepping en skrywe van romans sal kan sif en keur in haar materiaal, en die stof beter en dieper deurpeil. Haar talent as skryfster is onmiskenbaar, en daar is dele in hierdie roman wat besonder geslaagd is, bv. die tekening van die eerste

erotiese aangetrokkenheid tussen Heila en Ewald, die tonele van hulle botsings met mekaar, en sommige dele in die bou van die roman.

Dit is jammer dat die taal soms swak is, ontsier deur Engelse woorde en idiome; maar dit is ook sake wat met toegespitste aandag in volgende werke nie hoef voor te kom nie.

Mits die skryfster hierdie dinge kan regmaak, en mits sy 'n sekere byna rolprentagtige oppervlakkigheid kan vermy, en meer in die diepte afsteek, beide wat lewensverskynsele en wat karakteruitbeelding betref, behoort sy in staat te wees om op hierdie roman nog belangrike bydraes tot ons romanliteratuur te laat volg.

. . . . . .

„Lugspieëlings" deur Massie Muller is 'n interessante en belowende roman oor 'n kritieke en belangrike tydperk in die lewe van die hoofkarakter, Lize Maree, 'n verfynde, lewenslustige en kunssinnige onderwyseres. Die betrokke tydperk in haar lewe bestaan eintlik uit twee dele, wat tog saam een geheel vorm. Die eerste deel bevat die verhaal van haar ervarings as onderwyseres op Grasfontein, 'n plattelandse dorpie, waar daar soms op die gesigseinder wasige hittegolwe spoel en lugspieëlings veroorsaak — onwerklike beelde van dinge, wat vervaag en verdwyn wanneer 'n mens naby hulle kom. Hierdie gedagte vorm 'n kernelement in die boek en bind dit tot hegte eenheid.

Op Grasfontein kom Lize met haar geesdrif vir kunsonderrig in botsing met die skoolhoof, Jan de Jager, wat alleen aan eksamenvakke enige waarde heg; met die dominee; en met sommige van die ouers van skoolkinders. Sy maak ook kennis met Koos Kruger, 'n ewewigtige onderwyser, wat sy belangstelling in kuns onderdruk omdat hy 'n sieklike gedweep daarmee nie kan verdra nie; en met Wilhelm Schultz, 'n uiters verfynde en gevoelige man, wydontwikkel, maar teruggetrokke en vasbeslote om nie te trou nie, omdat sy ouers se lewe so 'n mislukking was.

Tussen Lize en. Wilhelm ontstaan daar 'n interessante en intieme vriendskap, wat aan haar kant 'n tere en aanhanklike liefde word, tot teleurstelling van Koos, en meer as teleurstelling by 'n ander onderwyseres in die skool, mej.

Odendaal, wat emosioneel geheg was aan Wilhelm. Wanneer Wilhelm uiteindelik, as gevolg van 'n motorongeluk, meen dat hy verplig is om met mej. Odendaal te trou, leer Lize met veel innerlike lyding besef, dat die idealistiese liefde-vriendskap slegs 'n lugspieëling was. Ook omdat ander ideale van haar verydel word, lê sy haar betrekking neer en vertrek sy na die stad om 'n gevorderde kursus in kunsonderwys te volg.

In die tweede deel word haar ervarings in die stad meegedeel: haar kontak met haar eertydse kollega-maat, Anet, en dié se boheemse vriende; haar werk in verband met die kursus; en die ontwikkeling van haar vriendskap met Koos Kruger, wat haar nog steeds kom besoek. Dit groei uiteindelik tot liefde, en sy moet kies tussen hierdie liefde en die loopbaan, wat haar aangebied word as assistente en later opvolgster van die professor aan die kunssentrum. Sy kies eersgenoemde, maar dan werp twee skokke 'n skaduwee op haar lewe: eers die byna mislukte huwelik van Anet, en dan die siekte en dood van Koos. So verdwyn daar nog 'n uitsig op geluk, asof dit 'n blote lugspieëling was, en Lize bly oor met slegs „eindelose leë jare van werk" voor haar.

Massie Muller het die slag om interessante karakters te skep en hulle natuurlik te laat optree. Veral die vrouens — die mans ook wel, maar in minder mate — is werklik goed geteken in die wisselinge van hulle emosies. Dit geld in die eerste instansie van Lize, maar ook van mej. Odendaal en Anet, van Lize se moeder en die suster, van die ouer wat die prinsipaal besoek om te kla oor Lize, en die dame wat Lize in die trein ontmoet. Daar is 'n suiwerheid in die aanvoeling van stemming en uitbeelding van karakter in hierdie dele van die roman wat dit 'n genot maak om te lees.

Die bou van die boek is goed, en die koppeling van die geheel aan die gedagte van lugspieëlings, van vervlugtigende vreugdebeelde, en desillusie in die lewe, is geslaagd. Alleen in die geskiedenis van Anet kon hierdie grondgedagte 'n bietjie sterker onderstreep gewees het. „Lugspieëlings" is 'n belowende boek, in goeie taal en 'n natuurlike, vlot styl geskryf.

PROBLEEMBOEKE

In die loop van die jaar het etlike werke verskyn, waarin die skrywers in die eerste instansie die aandag vra vir sekere probleme in die maatskappy en in die persoonlike denklewe van die individu, maar wat tog in so 'n literêre vorm gegiet is, dat ons hulle nie sonder meer kan verbygaan nie.

Die eerste is „Denker! Kom Kyk!" deur J. van Melle, waarin die stof deels in drome, deels in werklikheidsbeelde weergegee word. Die grysaard, Herman Laubscher, wat verlang na 'n beter wêreld, sit en mymer, en uit sy verlange en sy gedagtes word drome gebore, wat gekoppel is aan sy jeugvriend, Martiens. In die drome is Martiens 'n man van middeljarige leeftyd, 'n wêreldreisiger en 'n wysgeer, wat Herman rondneem om hom die wêreld te wys, sodat hy kan besluit waar hy wil woon.

Die lande wat hulle besoek en die groepe mense wat hulle aantref, stel oor die algemeen vereenvoudigde aspekte van ons samelewing as geheel voor, en die skrywer kry die geleentheid om met kalme satire sekere gebreke aan die kaak te stel. So besoek hulle bv. die Vrekke, wat niks vir ander oor het nie; die Mammondienaars, wat net in geld belangstel; die Eersugtiges, wat alles feil het vir roem; die Geskiedkundiges, wat meer belangstel in die studie van die geskiedenis as in die oplossing van die mens se probleme; die Konings, wat so verstrik is in diplomasie, dat die probleme van die lande nooit werklik aangepak word nie; die Herders, predikante, wat meer die kudde naloop as om hulle te lei; die Vredeliewendes, wat so pasifisties is dat hulle hul land blootstel aan die aanvalle van die vyand; die mense wat glo in Tronke, en wat almal opsluit wat gevaarlik word vir die staat; die Patriotte wat hulle vaderlandsliefde tot dwase uiterstes dryf; en die Slawe, werkers in industrieë, lede van rewolusionêre groepe, vroue, joernaliste, predikante en politici, wat almal vasgevang is in die stelsel en groepe waaraan hulle behoort.

Later in die boek word die doel van die droomreise anders gestel. Dan heet dit dat Martiens en Herman rondreis en sake ondersoek, sodat Herman mag weet waar sy arbeidsveld lê, en ook sodat hy selfstandig en sterk kan word. Hy moet bv. 'n reis deur 'n groot bos onderneem, waar hy

aan allerlei simboliese gevare blootgestel word. Dié reis moet hy alleen aflê, en as hy veilig deur die bos gekom het, ontmoet Martiens hom weer en neem hom deur die land van die Denkers en Werkers: kloosterlinge, predikers, anargiste, ryk en rustige boere, onderwyses en kerkgangers. Uiteindelik word Herman alleen in die woestyn gelaat, waar hy moet besluit wat hy gaan doen. Hy dink na oor alles wat hy ervaar het, maar hy kan geen antwoord vind nie; en dan neem Martiens hom, tot sy groot teleurstelling, terug tot naby sy eie stad, Johannesburg.

Daar lê 'n waas van weemoedige pessimisme oor hierdie boek. Oplossings gee dit nie vir al die probleme van die mens en sy gees, en vir al die sosiale misstande nie. Wél dui die skrywer, deur die mond van Martiens, aan dat die oplossings te vinde is in die leer van Christus, maar tot duidelikheid kom dit tog nie. Alleen straal daar uit die figuur van Martiens die krag van kalme idealisme en hoop op 'n uiteindelike oplossing.

Sommige van die satiriese dele in die boek is treffend en goed geslaagd, maar die geheel kon baie sterker gewees het. Ten dele is dit te wyte aan die feit, dat daar geen dwingende noodwendigheid sit in die volgorde, waarin die lande en groepe behandel word nie, aan 'n sekere verwarring in die doel van die reise, en aan die onderbreking van die gesamentlike besoeke deur Herman se alleenreis deur die bosse. Wel besoek hulle daarná eers die Denkers en Werkers, maar ook oor hierdie groepe word daar nog heelwat kritiek gevel. 'n Ander tekortkoming is die wyse waarop die beelde van die reële hede van die mymerende Herman en die beelde van die gefantaseerde reise saamgevoeg word. Daar is geen konsekwente, duidelike plan hierin nie.

Ten spyte van hierdie gebreke, en ten spyte van die styl, wat op baie plekke swak is, is „Denker! Kom Kyk!" 'n interessante, gedagte-ryke werk. Dit is alleen jammer dat dit nie die groter sukses is, wat dit kon gewees het nie.

. . . . . . .

Die maatskaplike probleme van verarming en die toestande waaronder meisies in fabrieke werk, word uitgebeeld in „Manda" deur Liza Venter. Die skryfster stel die leser voor aan die verarmde Gouws-gesin, wat in 'n agterbuurte 'n moeilike bestaan voer. Mooi word die kontraste geteken

tussen die hardwerkende en deeglike ouers, die verslegte ouer seun, Piet, die dogter, Sannie, wat in 'n fabriek werk, en die swakkeling van 'n jonger seun, Giel. Wanneer ons met die familie kennis gemaak het, en ook verneem het hoe Sannie, na veel innerlike worsteling haar liggaam verkoop het aan die fabrieksbaas, kom Manda, die sosiale werkster van die kerk, en ds. Brinkman, op die toneel. Eers wanneer 'n onverstandige ouderling ingemeng het in Sannie se geval, met noodlottige gevolge, slaag die twee simpatieke en ware Christelike werkers daarin om die familie te help tot geestelike en materiële rehabilitasie.

Die oplossing word gesoek in die rigting van die kerk, met alles wat gebied word ten opsigte van godsdiens en maatskaplike welsynswerk. Daar is baie goeie elemente in die werk (kontraste, geslaagde tonele, motivering van karakters se dade, beskrywings van stemminge en geestestoestande, en satire) en die geheel word gevoer tot 'n goeie slot. Daar kom egter ook verslappings voor, waar die leser voel dat die skryfster besig is om vir 'n saak te pleit. „Manda" is, met ander woorde, 'n gesonde strekkingsroman, waarin die bedoeling soms bo die kuns uitsteek.

LEKTUUR

Ons ontspanningslektuur het in die loop van die jaar soms tot ontstellende laagtepunte gedaal. Ek dink hier aan werke soos bv. „Moordhuis" en „Wannie." Maar gelukkig is daar ook boeke in hierdie genre geskryf en gepubliseer, wat beantwoord aan die doel van ontspanningslektuur, en wat wel vermeld kan word in 'n oorsig soos hierdie. Drie van hulle het ek gekies om 'n oomblikkie by stil te staan.

Die eerste is „Die Skerm Sak," deur Rudolph Meiring, nog 'n verhaal van die speurder Casper van Buren, en sy vader Lukas van Buren, hoofinspekteur van Marshall-plein. Hulle moet die probleem oplos van 'n geheimsinnige moord, gepleeg op 'n beroemde aktrise, terwyl sy aan die slotbedryf van 'n toneelstuk op die verhoog deelneem. Die moord is besonder goed bedink, en die titel van die boek baie goed gekies.

Die komplikasie van 'n tweede moord tree in, en verdenking val op 'n hele reeks mense wat almal rede gehad het om die aktrise uit die weg te wil hê: 'n medetoneel-

speelster, die aktrise se eggenoot, haar eie seun en dogter, haar dubbelspeelster, en haar twee minnaars.

Dit is 'n knap intrige, en in hierdie boek doen die speurders inderdaad meer werklike speurwerk as in sommige ander speurverhale wat onlangs in Afrikaans verskyn het. Die situasie is goed gekonsipieer, en die groepering van karakters om die aktrise treffend. Die tekening van haar karakter en van dié van die geselskap verraai 'n goeie kennis van, en insae in ons beroepstoneel.

Hinderlik vind ek dit dat Lukas van Buren soms so onervare en selfbewus voorgestel word. By 'n man in sy posisie en met sy ervaring sou 'n mens dit eintlik nie verwag het nie. Die taal is plek-plek nie in orde nie, en die weergawe van die bediende se taal effens te verfynd. As geheel egter, 'n goeie ontspanningswerk.

. . . . . . .

'n Boeiende boekie is P. de Villiers se „Wolke oor die Maan." Boeiend ten spyte van etlike tekortkominge: 'n week-romantiese slot; afwesigheid van enige deurpeilende insae in die lewe, wat nuwe horisonne toon; gebrek aan diepte by die konsipiëring en skepping van karakters. Dit is dinge wat mens trouens nie in 'n ontspanningswerk soek nie, en die roman bevat ander hoedanighede, wat dit tot goeie lektuur maak. Ten eerste is daar die spanning, wat die skrywer ingebou het in sy verhaal, al kom daar bouswakhede voor ten opsigte van die onchronologiese volgorde in die weergawe van sekere gebeurtenisse. Ten tweede is die styl vlot en die taal goed. En ten derde het die skrywer daarin geslaag om werklik interessante situasies te skep. Dit begin reeds met die hele plan van Annie de Villiers om as huishoudster in diens te tree by Alida Rousseau, net om vas te stel of Albert Rousseau, wat sy jare gelede bewonder het, en wat haar nou as moontlike huweliksmaat voorgestel word, haar werklik sal geval. Die hele onskuldige bedrog loop uit op besonder interessante en goedgeslaagde tonele, wat een van hulle hoogtepunte bereik, wanneer Annie se tante, Sina, besoek aflê by die gesiene stedelinge. In die kontrastekening van die wyse tant Sina en die ryk maar trotse Alida Rousseau skuil daar die belofte van meer groots-opgesette werk in die toekoms.

'n Geskiedkundig-romantiese werk is „Boodskap in die Nag" deur Annette Mocke. Dit bevat die verhaal van 'n beeldskone Kaapstadse meisie, Nannette Visser, wat net voor die Anglo-Boere-oorlog uit 'n somber en onaangename ouerhuis na die Vrystaat vlug, op soek na haar broer, en wat dan daar deur die oorlog vasgekeer word. Sy vind onderdak by 'n vriendelike moeder, en maak saam met haar, en ander onderdane van die eertydse effens veragte republiek, die lief en leed van die hele tydperk deur, ontdek die identiteit van haar broer, en vind uiteindelik die hart van haar beminde.

Die roman is sterk romanties van kleur, in die goeie sin. Daar is die beeldskone heldin; die romantiese, effens geheimsinnige wyse waarop sy in die Vrystaat aankom; die ryk held met sy magnetiese persoonlikheid; die geheimsinnige swerwer; die getroue kreupele; en die blywende geloof in die Algoedheid.

Dit is 'n baie lesenswaardige roman, waarin daar gebruik gemaak is van historiese materiaal, sonder dat die lyding van die mense onder die oorlog aangedik of geëksploïteer word. Hierdie mate van objektiwiteit moet verwelkom word.

Etlike gebreke val egter op in die boek. Daar is plekke waar die skryfster die volgorde van mededelings beter kon gerangskik het, waar sy te snel vooruitloop met haar verhaal, en dan moet terugkeer om gapinge aan te vul. Hierdie onchronologiese rangskikking van materiaal kan soms die verhaal sy natuurlike gang en moontlike spanning laat kwytraak. Op een plek word botsende gegewens verstrek. Hier en daar is die taal onsuiwer, maar oor die algemeen is dit goed versorg, en gevolglik lees die boek vlot. Op etlike plekke is die dialoogdele onnatuurlik lank. Die titel pas m.i. nie baie goed by die verhaal nie, veral nie soos wat dit in die boek self gemotiveer word, nl. as byna mistieke verskynsel nie.

Dit in aanmerking geneem, het ons in „Boodskap in die Nag" 'n uiters leesbare boek, 'n keurige verhaal, en 'n stukkie sobere, gesonde romantiek uit ons eie geskiedkundige verlede.



# Afrikaanse Kinder- en Jeuglektuur, 1944-1945

*L. C. BRUWER*

DIT is nog maar sowat vier jaar gelede dat 'n bekende Afrikaanse uitgewer aan my geskrywe het oor Afrikaanse kinderboeke en uitdrukking gegee het aan 'n byna wanhopige versugting dat daar tog iets gedoen moes word om die afset van hierdie soort uitgawes te bevorder. Die aanvraag moes destyds bedroewend swak gewees het, volgens my korrespondent. Hoe dit vandag in hierdie afdeling van die Afrikaanse boekehandel staan, weet ek nie; maar hier lê voor my sowat sestig uitgawes en uitgawetjies wat in die afgelope twaalf maande vir die jeug verskyn het, en dit bestaan uit so 'n verskeidenheid dat 'n mens moet glo dat hierdie aanbod alleen deur 'n baie bedrywige mark uitgelok kan word.

## *KLEUTERSTORIES EN BOEKE VIR KINDERS IN DIE VOORPUBERTEITSJARE*

Oor die algemeen is die versorging van die werkies bo verwagting keurig as 'n mens in aanmerking neem dat die afgelope jaar Afrikaanse uitgewers sekerlik voor die lastige vraagstukke geplaas het wat die oorlogsjare vir dié bedryf geskep het. En as 'n mens hiervan praat, dan moet met besondere waardering vermeld word 'n aantal kleuterwerkies wat by J. L. van Schaik, Pretoria, en by H.A.U.M., Kaapstad, verskyn het. Drie nuwe staaltjies van Herman Steytler is by eersgenoemde uitgegee: *'n Jong Heldin* (met tekeninge deur Cynthia Campbell), *Die Verlore Woord* (met tekeninge deur Joan Soole) en *Die Vlagdraer* (met tekeninge deur Jean Reid). Die tekeninge en die kleurdrukwerk is omtrent net so fraai soos dié van Steytler se boekies van verlede jaar, maar die rympies is nou nie meer parodieë van Engelse kinderrympies nie, dog storieversies uit die volk se verhaalskat en uit ons eie geskiedenis. Bowendien het die versies veel gewin aan vlotheid van gang. Dit is die gehalte kleuterboek waarop ons lank in ons taal gewag het, en 'n mens kan net hoop dat dit moontlik sal word om boekies van dié gehalte so goedkoop en aantreklik aan te bied dat die ou kleintjies reeds van hul eerste jare

af die boek sal kan leer liefkry net soos hulle van nature lief is vir die storie.

Groot sorg is daar ook bestee aan die mooi drukwerk van Abjater deur Rita Rens (H.A.U.M., Kaapstad). Die kaskenades van die kein eekhorinkie is maar met weinig woorde vertel, maar die tekeninge is waarlik 'n lus om te aanskou. *Flappie, die Varkie*, geskryf en geïllustreer deur Ora, is nog 'n mooi kleuterboek wat by H.A.U.M. verskyn het. Die skryfster is 'n begaafde kinderkunstenares, maar aan haar en haar uitgewers moet dit maar reëlreguit gesê word: Swak taalversorging moet in enige boek afgekeur word, maar waar 'n kunstenares oor soveel talent beskik en waar 'n uitgewer die publikasie van so'n kleurryke kinderboek onderneem, is dit onvergeeflik dat daar so'n onverskilligheid omtrent die taalversorging bestaan.

*Kleinbaas Eina* deur Lulu Latsky (Nas. Pers, Bpk., Kaapstad), is seker die onderhoudendste dierestorie wat in die afgelope jaar vir die heel kleintjies (4—7 jaar) verskyn het. Die boekie is goedkoop uitgegee en 'n mens mis die kleurwerk van die uitgawes van H.A.U.M. en Van Schaik, maar wat die storie en die enkele illustrasies betref, is dit sekerlik 'n boekie wat werd is om vir die kleintjies aan te skaf. Tesaam met hierdie storie van die oorlamse bobbejaan wil ek graag *Frikkie* van Sampie de Wet (Nas. Pers, Bpk., Kaapstad) noem. In hierdie stories word ten dele gebruik gemaak van motiewe van ou kleuterstories en ten dele is die stof nuut. Die skryfster beskik oor 'n verteltrant wat die kleintjies boei, maar dit is jammer dat ook by hierdie boekie nie alles gedoen is om die taal te suiwer nie.

'n Ander kleuterboekie wat proefondervindelik besonder geslaagd geblyk het by die voorlees vir 'n kleuter, is *Die Swart Kat en die Blou Melkbeker* deur Elizabeth van der Merwe (prentjies deur Mascha Prochaska) — The Newman Art Publishing Co. en die Christelike Uitgewersmaatskappy, Johannesburg. Met weinige en eenvoudige middele is sowel die storie van die jammerhartige lid van die kattekoor as die prentjies 'n werkie wat vir die kleuter 'n suiwer stukkie genot beteken.

By die Afrikaanse Pers Boekhandel, Johannesburg, is daar 'n aanvang gemaak met 'n reeks wat Sonstraal-Storie-

boekies" genoem word, en die eerste bandjies in hierdie reeks is besonder belowend. Van Oom Rudolph (op die buiteblad *Rudolf!*) is daar *Die Bobbejaan in die Kloof* wat gesond is soos die lewe op die veld, en vir die kind so pakkend soos alleen Kleinbooi se sê-goed kan wees. Twinkle Hanekom bied in die reeks 'n bandjie *Sommer Stories*, wat deur oorspronklikheid en deur frisse vertelling en deur die geheelheid van die kinderillusie inderdaad 'n stukkie kunsskepping vir die kind (tot ongeveer 10 jaar) is. Tog skyn dit jammer dat die skryfster haar hier en daar (veral deur koddighede van woorde en uitspraak) rig tot 'n gedagtesfeer wat vir die kindjie nog vreemd is. Die ander werkies wat tot dusver genoem is, is almal geskik om vir die voorskoolse kleuter gelees te word, maar die fyne van Twinkle Hanekom se verhaaltjies kan onmoontlik deur sulke ou kleintjies gewaardeer word.

Elizabeth Saunders se *Boetman en Bertus, die Bok* van dieselfde reeks is strekkingsverhaaltjies, meer in die besonder geskik vir die nege- tot elfjariges. Die wonderlike besoeke aan Lap- en Stopland, Boekland, Dierland en Speelgoedland kan op 'n onopvallende wyse 'n voortreflike geestelike hefboom in die kindersiel word.

Wolf en jakkals bly vir die Afrikaanse kleuter seker maar altyd die twee pakkendste persoonlikhede. T. O. Honiball het die twee opnuut in sy uitstekende tekenreekse laat lewe Die derde van hierdie versamelings het onlangs by die Nas Pers, Bpk., Kaapstad, verskyn.

Vir die ontwikkelingstrap waar die kind al self begin genot vind in die eie lees, het daar twee deeltjies van *Hans en Elsa* deur L. J. Boerop by J. L. van Schaik, Pretoria, verskyn. Die skrywer het sy stof geheel en al gevind in die belangstellingsfeer van die kind van 7 tot 10 jaar. Daar word deurgaans net van die eenvoudigste woorde en sinsbou gebruik gemaak, en waar die gebruik van 'n meerlettergrepige woord af en toe onvermydelik is, is daar deurgaans deur lettergreepskeiding al die hulp verleen wat die jong lesertjie nodig het.

*Lenie en haar Vriendjies* (J. H. de Bussy, Pretoria) is 'n versameling jeugverhaaltjies deur Corrie Scott, Bettie Cloete en Massie Muller. As leesstof is dit veral geskik vir kinders van tien tot twaalf jaar oud. Miskien wek die titel die indruk

dat die versameling net vir dogters bedoel is, maar ook die seuns sal die staaltjies baie geniet. Ons het onder die Afrikaanse kinderboeke nog nie veel wat so 'n verskeidenheid bied soos die bekende Engelse jaarboeke nie. Dié bundeltjie is wel nog nie van so'n omvang nie, maar dit het groot verdienste deur die afwisseling in die soort verhale wat aangebied word.

Vir kinders van hierdie jare het die kwajongensdurf van wesens soos die „onmoontlik tweeling" uit *Die Avonture van die Tweeling* deur Ora (H.A.U.M.), 'n groot bekoring. Ook in hierdie werkie laat Ora se taalversorging weer heelwat te wense oor, maar hoe gewigtig so 'n oorweging by ons oumense ook al mag wees, dit tel by die kind se oordeel oor wat leesbaar en wat onleesbaar is, presies niks. Die dae toe ons *Tim en Tom* van Van Abkoude verslind het, was ons beslis nie in staat om van die vertelling van hul streke te hou deur die voortreflikheid van die boek se Nederlands nie! En tog, Ora, ons wat die kinders liefhet . . .

Hierdie afdeling van die oorsig mag nie afgesluit word sonder vermelding van een kinderboek wat in die afgelope jaar verskyn het en wat sekerlik gereken moet word onder die beste wat daar nog in Afrikaans geskrywe is: *Op die Klein Spoortjies* deur P. J. Schoeman (Nas. Pers, Bpk., Kaapstad). Die verhaal vertel van die Kalahari-avonture van die klein Sakkibiaan en sy Boesmanbeskermengeltjie, Doemdoempie. Die vertelling geskied met so 'n oorgawe en beweeglikheid dat talle volwassenes dit ook al met groot genot gelees het.

## *KINDERVERSE*

Hier bo het ons die aandag op drie werkies met verhalende verse van Herman Steytler vir die ou heel kleintjies gevestig. Leipoldt het by die Nas. Pers, Bpk., Kaapstad, *'n Versieboord vir Kinders* laat verskyn. Die bundel bevat verskeie gedigte van Leipoldt wat reeds lank bekend is. As kinderverse is die waarde van die gediggies baie ongelyk, maar stukkies soos *Oom Kaalkop*, *As mens oud word*, *In die Spens*, *Die Stout Kat* en *Ai' Koenie* is kinderheerlikhede.

Maar die kostelikste ding van dié aard wat in die afgelope maande in Afrikaans verskyn het, is die beskeie vyftal *Oor Kleintjies vir Kleintjies* deur Elsie (J. L. van Schaik, Pre-

toria), met tekeninge deur Christine Heseltine. Wat hul gedagte-inhoud betref, spreek die verse regstreeks tot die kleinkinderverbeelding en — dit bly m.i. in die kinderpoësie hoofsaak — die reëls bewéég, sing met ligte meevoerende kadans.

## *SKOOLVERHALE*

Verhale uit die skool- en kosskoollewe is sedert jaar en dag besonder gewilde leesstof by adolessente en vroeër moes ons kinders hulle tevrede stel met wat die boekhandel op hierdie gebied in Engels kon aanbied. In die afgelope vyf of ses jaar het ons eerste produktiewe skrywers vir die jeug ook 'n aanvang gemaak om hierdie vrugbare terrein te ontgin. In die afgelope jaar het daar byna 'n oorvloed van dié soort jeugromans verskyn.

In die „Lentereeks" van die Afrikaanse Pers-Boekhandel, Johannesburg, alleen is daar 'n halfdosyn of nog meer van hierdie boeke aangebied. Twee van die skrywers wie se werk nou in hierdie reeks gepubliseer word, Adam Knaupp en Theunis Krogh, het reeds groot bekendheid verwerf as skrywers van skoolverhale vir seuns. Krogh het sy Keurboslaan-serie verder uitgebrei met *Die Kroon van die Skool* (en *Die Skool Stuur Speurders* wat ongelukkig te laat aangekom het om vir hierdie oorsig gelees te word). Daar is nog steeds geen poging in Krogh se werk om sy verhaalstof te laat aansluit by die ervaringslewe van die Afrikaanse kind nie. Want Keurboslaan is nou eenmaal 'n „aristokratiese" skool en die „aristokratiese" opvoeding was nog nooit die deel van die Afrikanerkind nie. Maar miskien sal die totale ontvlugting uit die saaiheid van die gewone skoolatmosfeer juis die sterkste aanbeveling vir Krogh se werk wees. En tog is Touraine (A. C. Sparks), Innis (Marie Malherbe) en selfs Maasdorp (Blakemore) nie heeltemal so onaanvaarbaar soos Keurboslaan nie.

Hoe dit nou sy, hierdie keer belewe die Keurboslaners inderdaad die ondenkbare, soos by die fiasko van die klassieke treurspel, die botsing met die naturelle en . . . dr. Serfontein se huwelik

Vir my lyk dit 'n bietjie jammer dat hierdie skoolverhale wat sulke gewilde en gesonde lektuur vir kinders in die ontwakingsjare is, dreig om meer en meer in die rigting van

prikkellektuur te gaan, met die kenmerkende gemaakte patho's, onbeteuelde avontuursug sonder merkbare eerbied vir die waarskynlikheid van die gebeure. Sulke lektuur is nie vry van die gevare van 'n windskewe wêreld- en lewensbeeld, valse waardebepalings en vervlakking van die jeugdige smaak nie.

*Die Skool van Lewenslus* deur Adam Knaupp (ook in die „Lente-reeks) gee eweneens 'n dwase voorstelling van die jongenslewe sonder die waardevolle natuurlike beperking van bewegingsruimte soos ouersorg, gesinsverhoudinge en geldelike afhanklikheid. In hierdie verhaal — waar, terloops, opsetlike maar alte deursigtige pogings aangewend word om die bestaan op Lenwenslus en in Trekkerhuis 'n Afrikaanse aanskyn te gee — het die skoolatmosfeer amper heeltemal verdwyn. Dit is byna asof 'n sensasieverhaal van Dewald Brink in die vel van 'n skoolverhaal ingekruip het.

I. W. Barnard het in *Rooikrans se Seuns* (Unie-Volkspers, Bpk., Kaapstad) iets gebring wat veel nader staan aan die wêreld waarin die grote gros van ons Afrikanerkinders die afgelope kwarteeu gelewe het. Dit is 'n bundeltjie met 'n tiental geslaagde seunstories. Die beste is dié oor die kleindorpse skoolavontuurtjies van Vredevlei. Die plaasstories van Rooikrans is enigsins sonder vaart en spanning. Tog bly dit aantreklike verhaaltjies vir die plattelandse kind, in sfeer en gees getrou aan die boere-tradisie.

*Ses Kamermaats van Blourand* deur Stella Blakemore was die eerste band van die Lentereeks. Dit is 'n verhaal uit die kosskoollewe van dogters. Aanvanklik gee dit die indruk van gesonder lektuur as die seunsverhale van die Lentereeks wat hierbo bespreek is, maar ook hierdie skryfster kon die versoeking nie weerstaan om haar werk die rigting van die sensasiestorie te laat opgaan nie. Die jong leser sal van die stille krag van klein Elfie se persoonlikheid hou en van die onverklaarbare houding van haar ouer „suster" teenoor haar. Maar met Selma se optrede in die rol van tant Dora op die bestuursvergadering het die lewensgelykheid waaraan 'n goeie storie se gehalte kenbaar is, dermate verlore geraak dat 'n mens ook die ander verdienstes van die werk vergeet.

By die Nas. Pers, Bpk., Kaapstad, het 'n meisieskoolverhaal van mev. A. C. Sparks verskyn: *Die Meisie van Kenia.*

Hulda, die veldkind, se eerste kennismaking met en haar geleidelike aanpassing aan die kosskoolroetine lewer baie interessante situasies op en die siening van jeugkameraadskap met goeie begrip van rypende emosies is kenmerke van hierdie voortreflike werk vir die dogters. Onbesproke kan die taalversorging van mev. Sparks ook nog nie heet nie, maar oor die algemeen is die boek ook in dié opsig keuriger voorberei as die meerderheid van hierdie soort boeke van die afgelope jaar.

'n Ander goed geslaagde verhaal uit die skoollewe van 'n dogter is van die hand van Massie Muller: *Skooldae op Bergdorp* (Unie-Boekhandel-Uitgewers-maatskappy, Pretoria). Ook Rikie van Coller maak 'n moeilike aanpassingsproses deur as sy, onder dwang van omstandighede, gewone kosganger moet word nadat sy in 'n rykmanswoning tot 'n egte bedorwe brok vertroetel is. In hierdie boek het die jeuglewe nog regstreeks verbonde gebly met die skool en die neiging om ver buite die skoollewe òm opsienbarende gebeure te gaan soek wat dan kunsmatig in die leerlinge se bestaan ingedwing word, is by hierdie skryfster minder opvallend. Daarom is *Skooldae op Bergdorp* ook een van die beste skoolverhale (veral vir dogters) wat die afgelope twaalf maande gebring het.

*'n Kwartaal op Dennehof* deur Mariechen Naudé (Nas. Pers, Bpk., Bloemfontein) is die eerste werk wat ek van hierdie skryfster leer ken het. Ek glo dat 'n mens mag verwag dat sy vir ons dogters nog iets moois sal kan lewer. Sy skrywe vlot en fris, met die beweeglikheid wat 'n mens soek by skrywers vir die jeug. Maar die Hollywoodse ,,filmster op 'n Afrikaanse meisieskool . . . nouja, dit lê darem ook maar vér in die wêreld!

*Sussie* deur Veronique de Villiers (no. 5 in die Lentereeks van die Afrikaanse Pers-Boekhandel) is 'n eenvoudige, pretensielose idille van 'n pastorie se gesinslewe in die dae van 'n verbygaande geslag. Met so'n opregtheid en liefde, so 'n mildheid is die mooie van 'n Afrikaanse gesinslewe nog selde geteken in ons Afrikaanse literatuur-vir-die-jeug. Nie altyd het die skryfster die moed om bloot beeldend te werk te gaan nie, maar, stilistiese oorwegings daargelaat, is daar min jeugboeke vir die afgelope jaar wat ek met so'n vreugde

kan noem as 'n praggeskenk vir die adolessent wat die mooie, die suiwere, die opregte al leer waardeer.

Paula Euvrard het 'n jaarboek vir dogters byeengebring onder die titel *Vriendinne* (Afrikaanse Pers-Boekhandel, Johannesburg). Sy het daarin geslaag om bydraes van 'n besonder knap groep medewerkers te versamel. As ons maar die name noem van Dewald Brink, Marie Linde, Johann van der Post, W. A. de Klerk, Marie Malherbe, Sita, Rud. P. Visser, P. J. Schoeman, J. Nel van der Merwe en Lulu Latsky, en daar word bygevoeg dat daar vir afwisseling van stof en metode goed gesorg is, dan is dit al voldoende aanduiding dat hierdie eerste jaarboek vir dogters inderdaad 'n geslaagde onderneming is. Maar, as jaarboek gesien, is dit tog minder as die eerste jaarboek van die Voortrekkerbeweging van enkele jare gelede.

Daar is twee nuwere werke vir jeuglesers wat min of meer 'n oorgang vorm tussen skoolverhale en avontuurverhale. Die een is deur Ora geskrywe en geïllustreer: *Die Geheimsinnige Eiland* (H.A.U.M., Kaapstad). Dit is gedeeltelik 'n skoolverhaal wat dan verloop in 'n alte konvensionele avontuurstorie. Die taalversorging is ook weer hier onverskillig. Die ander van hierdie twee oorgangswerke is *Veertien* van Herman Steytler (Nas. Pers, Beperk, Kaapstad). Dit ly geen twyfel nie dat dit een van die gewildste seunsboeke is wat nog in ons taal verskyn het. Op die skoolbiblioteekrak bly hy eenvoudig geen dag oorstaan nie en 'n mens is dankbaar dat die kinders iets so gesonds het om te geniet.

### *AVONTUUR- EN GESKIEDKUNDIGE VERHALE*

Onder hierdie hoof kan ek alleen baie kortliks verwys na 'n paar besonder verdienstelike werke. E. Rautenbach, wat reeds met 'n kleiner geskiedkundige verhaaltjie sukses gehad het, vertel in *Kinders van die Grens* (J. H .de Bussy, Pretoria) die pakkende lotgevalle van die gesin Van Doorn wat die wêreld help oopmaak het aan die oosgrens van die ou Kaapkolonie.

By J. L. van Schaik, Bpk., Pretoria, het daar ook 'n goeie geskiedkundige verhaal van Nic. J. Strydom verskyn: *Boerseuns*. Die boek is nie spesifiek 'n kinderboek nie, maar omdat die ouere kinders soveel gesonde plesier in werke van

hierdie aard vind, moet ons ten minste hierdie mooi werk noem.

Twee spannende verhale van die R. L. Stevenson-tipe is by die Nas. Pers, Bpk., Kaapstad, uitgegee: *Die Ring-Eiland* deur J. R. Malan en *Seerowers* deur P. J. S. du Plessis. Albei die skrywers lê hulle daarop toe, soos Stevenson, om 'n historiese skyn aan die vreemde vertelling te gee. Dit is gesonde en goed-versorgde lektuur om die avontuurdrang van die twaalf-veertienjarige seun te bevredig.

## *STIGTELIKE JEUGBOEKE*

Om 'n eerlike mening omtrent godsdienstige jeuguitgawes uit te spreek, is nie maklik nie. Enersyds is daar pedagogiese en sielkundige oorwegings op grond waarvan ernstige denkers twyfel of godsdienstige lektuur, behalwe die pragtige Bybelverhale, aan die kind voor die puberteitsjare voorgesit moet word. Daarby kom nog die feit dat skrywers op hierdie gebied in die reël so uitsluitend deur 'n bekeringsdrang beheers word dat die gewone skoonheids- en waarheidseise, in *letterkundige* sin, hulle weinig kan skeel. Aan die ander kant is die bedoeling van sulke skrywers gewoonlik so onbetwyfelbaar en goed dat 'n ongunstige uitspraak so lig as 'n verwyt teen die goeie opgevat kan word.

Dit is om hierdie redes dat ek liewer nie breedvoeriger wil ingaan op sulke werkies soos *Nita se Tuin* deur Jeanne du Plessis (C.S.V.-Boekhandel, Stellenbosch) en *Die Trapleuning*, 'n verwerking deur mev. M. J. van Straten (Christelike Uitgewersmaatskappy, Johannesburg), nie. In albei die werkies is die lering opsetlik. Dit wil die besef van sulke geestelike deugde soos liefde en diensvaardigheid wek.

Vir persone wat in verband met die Kinderkrans of die Sondagskool soms konsertwerk moet onderneem, is die versamelinkie samesprake en rympies vir voordrag van Annemarie Wessels 'n uitkomste: *Onskuldig Gestraf en Ander Toneelstukkies* (C.S.V.-Boekhandel, Stellenbosch). Die meerderheid van die stukkies kan met sukses aangepak word.

*Die Kinders van Rustfontein* deur mev Norval Geldenhuys (Christelike Uitgewersmaatskappy, Johannesburg) word genoem „'n verhaal vir moeders en hul kinders." Die doelstelling daarvan is om deur kennismaking met die verskynsel

van voortplanting by plante en diere die kind op 'n onderhoudende en reine wyse tot die eerste begrip van die proses by die mens te bring. Mev. Norval het hierdie stof met verdienstelike kiesheid en oordeelkundigheid behandel.

*NOG ENKELE ROMANS EN KLEINER WERKIES*

Daar het in die afgelope twaalf maande 'n paar ligte, kleinere romans verskyn waarmee die uitgewers en die skrywers veral die jeugdige leserskring op die oog gehad het. Voordat ons enkele hiervan kortliks bespreek, mag dit ons tog vergun word om te verwys na *Vlam van die Bantomberge* van G. C. en S. B. Hobson (J. L. van Schaik, Bpk., Pretoria). Hierdie begaafde twee broers het met verskeie van hul vroeëre werke allerweë groot waardering ondervind. Maar hul grootste bewonderaars is tog op ons skoolbanke te vind, en dit is veral hul sketse uit die dierelewe waaraan hul gewildheid te danke is. Daarom sal die kennismaking met Vlam en Grys en Grietjie in hierdie nuwe werk vir die jeugdige Hobson-liefhebbers 'n gebeurtenis van betekenis wees.

*Dreuning in die Lug* deur M. Steyn van Rooyen (Nas. Pers, Bpk., Bloemfontein) sal by seuns van die jare veertien tot sewentien 'n baie gewilde boek wees. Die skrywer se verhaaltegniek is enigsins onbedrewe, maar die stof, gehaal uit die lewe van die lugmag, is seker vir die hedendaagse seun die interessantste wat bedink kan word.

*Koerant-Avontuur* deur M. H. Theunissen (Unie-Volkspers, Bpk., Kaapstad) is die soort lektuur waarvan 'n mens graag 'n groot voorraad wil hê vir die adolessent wat self al 'n bietjie begin nadink oor loopbane. Die bekendstelling met die roetine van die werk aan die dagbladpers deur middel van 'n natuurlike maar boeiende verhaal, is verdienstelik. Ongelukkig is die staaltjies van ontvoering en rampokkerbedrywigheid weer gesog en geforseerd.

Van L. A. Schoonees is daar by die Unie-Volkspers, Bpk., Port Elizabeth, 'n klein roman van gelyke formaat met dié van Theunissen: *Die Ierse Onderwyseres*. Dit is die verhaal van 'n Ierse onderwyseres wat na Suid-Afrika kom om tydelik 'n wisselpos in 'n plattelandse skool van die Westelike Provinsie te beklee. Wanneer die gawe jong boertjie, Gawie Viljoen, op haar verlief raak, bring dit verwydering tussen hom

en sy rasegte vader. Veel moet die jong paartjie verduur terwille van hul mooi liefde, maar eindelik volg versoening. Die verhaaltjie is wel min of meer stereotiep en met 'n onmiskenbare, opsetlike strekking. Maar dit is ten minste onskuldig en goed versorg. Veral vir die ouer dogters sal dit aangename leesstof wees.

*Die Teken van die Suiderkruis* deur Theo Engelenberg (Nas. Pers, Bpk., Kaapstad) verdien m.i. weinig aanbeveling as lektuur vir die jeug. Vergesogtheid en praatjies vir die vaak moet afgekeur word ook wanneer dit vir die jeug opgedis word. Ten dele verwant aan Engelenberg se werk is *Joey en haar Dogters* van Hettie Cillie (Afrikaanse Pers-Boekhandel, Johannesburg). Hierin is gelukkig 'n bietjie meer eerbied vir die idealisme van die jeug, alhoewel die Reighman-aandeel aan die verwikkeling tog ook weer veel inhou wat goedkoop en vlak is.

En eindelik mag 'n oorsig oor vanjaar se ontspanningslektuur vir die jeug tog nie Honiball se derde versameling van Oom Kaspaas se trawale ongenoem laat nie. Oom Kaspaas het inderdaad 'n nasionale figuur geword!

*KENNISBOEKE*

Afgesien van gewone studieboeke vir skoolgebruik, het daar in die afgelope twaalf maande ook weer 'n ruim aantal boeke vir kinders verskyn wat by die skoolbiblioteke in die reël onder die rubriek ,,Algemeen'' gerangskik word. Ons kan met ons beskikbare ruimte hoegenaamd nie reg laat geskied aan die groot omvang van hierdie publikasies nie. Dit sou werd gewees het om 'n afsonderlike artikel daaraan te wy, want die gereelde voorsiening van hierdie soort lektuur is vir die gesonde verstandelike ontwikkeling van die kind van soveel belang dat dit 'n dwingende plig van ouers en onderwysers word.

Die grootste van hierdie werke van die afgelope jaar is die tweede deel van die Groot Kinderboek wat die Nas. Pers, Bpk., in Kaapstad uitgee: *Die Afrikaanse Kinderensiklopedie*. Hierdie deel bestryk ook weer 'n ontsaglike kennisgebied en dit strek die hoofredakteur, dr. C. F. Albertyn, tot eer dat hy die medewerking kon erlang van die beste werkkragte wat daar in ons land vir hierdie onderneming te vind is. Die afwerking van die boek is meesterlik, al is daar

soms afbeeldings wat 'n mens helderder kon verwag het. Dis ook nog steeds te hope dat die uitgewers dit eventueel doenlik sal vind om van meer kleurplate gebruik te maak in die dele wat nog moet verskyn.

Ons het op 'n vorige geleentheid al verwys na J. L. van Schaik (Pretoria) se reeks „Aan ons kinders vertel," waardeur die Afrikaanse kind in staat gestel word tot 'n eerste kennismaking met die letterkundige skatte van die Grootwêreld. Mev. A. E. Carinus het in hierdie serie nou 'n bundeltjie *Stories uit Shakespeare*. 'n Mens vergeet soms dat Shakespeare se ligtere dramas van die bekoorlikste kinderliteratuur is wat daar bestaan en dat die Afrikaanse kind, solank hy nog kind is, deur 'n idioom wat vir hom onmoontlik is, met hierdie skatte nie bekend kan raak nie. Hierdie keurige bundeltjie, met gekleurde plate, moet hartlik verwelkom word. Trouens, wie kan sulke stories in ons land beter oorvertel as juis mev. Carinus?

'n Ander wat in hierdie rigting gewerk het, maar met die oog meer op die kinders wat 'n bietjie ouer is, is dr. S. J. du Toit. Met verskeie vroeëre werke het hy al veel gedoen om ons kinders kennis te laat maak met die kosbaarhede van die oudheid. *As Gode Fluister* (die verhaal van die Wolsungs) — Nas. Pers, Bpk., Bloemfontein — gaan voort met hierdie nuttige herontginning. Sowel om sy kennis as om sy taalgebruik is dr. Du Toit uitnemend geskik vir hierdie soort werk.

Met besonder goeie smaak is ook die middeleeuse verhaal *Esmoreit* vir ons kinders oorvertel deur P. J. Nienaber (J. L. van Schaik, Bpk., Pretoria). Wanneer daar vir en deur ons kinders van hierdie soort lektuur gebruik gemaak word, kan ons miskien begin hoop dat 'n volgende opgevoede Afrikanergeslag effens verder van die peil van geestelike bankrotskap sal staan as die huidige.

Oor die dierelewe het daar in die afgelope maande ook weer verskeie kennisboeke vir jonger lesers in Afrikaans verskyn. *Dieretuin-Siele* deur A. J. J. van Pletzen (Nas. Pers, Bpk., Bloemfontein) bevat 'n elftal sketse oor die bestaan van die diere in „Woelwaterryk." 'n Gevoel van jammerte vir die ingehokte dier is merkbaar deur die hele boekie, maar alhoewel die werkie interessant is, bly die sketse tog baie fragmentaries. Saakliker en eenvoudiger is die dierebeskrywings

van dr. R. Bigalke in *Bosveldvriende* (Voortrekkerpers, Bpk., Johannesburg). Die skrywer rig hom tot die „groter kinders wat iets van ons wilde diere en hul gewoontes wil weet." Dr. Bigalke — wetenskaplik so goed toegerus — bring die mooie en interessante van die dier se bestaan duidelik aan die lig en die boekie lees lekker, alhoewel die skrywer tog 'n bietjie resepmatig en met effens skraal verbeelding te werk gaan. Wat hy beoog het, het hy met groot welslae bereik. Die illustrasies deur ds. P. J. Smit verdien om met waardering genoem te word.

Die baie mooi reeks „Kennis vir Almal" van die Nasionale Pers Bpk., Bloemfontein, word nog uitgebrei en ook hierin het 'n paar deeltjies oor die diereryk verskyn. *Kaskenades van Knaagdiere* (no. 30) is van dr. A. C. Hoffman, wat by jeuglesers lank geen onbekende is nie. As wetenskaplike voorligter geniet hy hoë aansien. Hy kies 'n medium verwant aan die meerderheid van die reeks boekies, maar nie heeltemal so vlot soos dié van J. J. Krüger nie. Van laasgenoemde het daar in hierdie reeks nou weer *Reptiel-Petaljes* (no. 29) verskyn. Dit is reeds sy vyfde werkie in die reeks. Hy wend weer die vertelmetode van sy ander werkies in die biologiese groep aan en sy trant bly ewe aangenaam en onderhoudend. Daar is nie baie skrywers wat wetenskaplike inligting kan aanbied in 'n vorm wat vir jeuglesers so aantreklik is soos dié van Krüger nie.

'n Ander hoogs interessante populêr wetenskaplike werkie in hierdie reeks van die afgelope jaar is *Ons Binnelandse Vissery* deur dr. D. Hey. Die boekie bestaan uit gesprekke van die kurator by denkbeeldige besoeke van 'n std. VI-klas aan die Jonkershoekse binnelandse vissery. Die skrywer maak vir die boeikrag van sy boekie op weinig anders staat as die belangwekkende aard van wat hy meedeel, maar die boekie bevat nie 'n vervelende paragraaf nie.

*Bantoe-Jeuglewe* deur ds. H. du Plessis (ook in dieselfde reeks) behandel 'n studieveld wat vir ons in Suid-Afrika van besondere betekenis is. Maar wat in hierdie boekie aangebied word, kan ek nie as lektuur vir die kinders so sterk aanbeveel as die meeste bandjies in die reeks nie.

Verlede jaar kon ons met waardering melding maak van A. G. S. Meiring se werk. Tans het van hom nog verskyn *Daar*

*het gras oor gegroei* (Kennis vir Almal no. 28). Met 'n mooi besef van kulturele waardes en piëteit gee hy 'n relaas van die bedrywigheid op die taalakker in die weeropstandingsjare na 1902. Die kinders wat die boekie lees, sal geniet en leer.

Ten slotte moet uit hierdie reeks ook nog genoem word drie boekies oor twee bedrywe. Van die hand van B. C. Schutte is daar twee deeltjies oor *Olie, die Swart Goud.* Vir die leerlinge wat in die eerste jare in die middelbare skool aardrykskunde of skeikunde bestudeer, is dit 'n baie waardevolle aanvullende leesboek wat hulle sal geniet. Dit moet beslis deur die skoolbiblioteek of deur die belangstellende ouer aan die leerling verskaf word.

Jannie Kruger skrywe in *Ons Maak Boeke* oor een van die bedrywe wat kinders in die laaste klasse van die laerskool gewoonlik baie interesseer. Kruger bied sy stof op so'n manier aan dat dit nog meer belangstelling sal wek. Waar duisende van ons skoolkinders op die platteland in hulle skooljare nooit die kans kan kry om die drukkery en die bindery persoonlik te besoek nie, kan die opvoedkundige verlies deur hierdie werkie grootliks vergoed word. Dit is hierdie soort boek wat die kind ook 'n besef laat kry van arbeidsgeleenthede en loopbane wat by die grote gros van hierdie kinders onbekend is en dus ook nooit aangedurf kan word nie.

In die afgelope twaalf maande was daar 'n groot bedrywigheid by skrywers en uitgewers wat in die behoeftes van jeugdige lesers wil voorsien. Die produksie was so groot dat 'n oorsig daarvan noodwendig in sommige opsigte onvolledig sal wees en seer seker vlak. As ons kinders en jongmense tog maar onbelemmerde geleentheid kon kry om kennis te maak met die beste wat daar in ons taal vir hulle gepubliseer word.



# Getuies

J. VAN MELLE

DIS speeltyd en De Klerk hou toesig op die skoolterrein. Hy loop heen en weer of staan en kyk na die spelende kinders; maar hy staar ook elke maal na die veld waarvan jy van die skoolplein af 'n deel kan sien; die jong somerveld wat groen en uitlokkend daar onder die helder hemel uitgestrek lê. Daar iewers agter die groen bulte en blou rante ry nou die rebelle na die kommando's.

'n Meisie bring vir hom 'n koppie tee en De Klerk haal sy toebroodjie uit sy baadjiesak om dit daarby te eet.

Hy sien Van Dyk uit die skoolgebou kom en rondkyk. „Daardie man wil vir my hê," dink hy.

Van Dyk kom na hom toe en vir 'n paar oomblikke staan hulle by mekaar sonder om iets te sê. De Klerk slaan sy oë skuins na Van Dyk op. „Ja, ou broer, so staan sake vandag."

„As ek net nog my perd gehad het," antwoord Van Dyk. Ná 'n paar oomblikke sê hy: „Ek hoor jy het 'n trapfiets."

„Ek hoor ook so."

„Sal jy hom vir my leen?"

„Jy waag baie," antwoord De Klerk. „Die rebellie sal sommer gou-gou doodloop."

„Jy dink so?"

„Ons Boere is nie 'n nasie om te rebelleer nie, jong. Dit is nie in ons aard nie. Jy weet tog self, man. Gaan die geskiedenis maar na. Daar was al 'n paar maal gevalle dat die mense baie kwaad was en wapen opgeneem het, maar dit het altyd op niks uitgeloop. Dis altyd net 'n klein klompie wat opstaan en die ander sit stil of hulle help nog om hulle eie mense te vang. Ons hou glo te veel van wet en orde om met sukses te kan rebelleer."

„En die opstand van 1880?"

„Die Boere het die Engelse regering van daardie dae nooit as die wettige regering van Transvaal beskou nie. Die wettige regering was volgens hulle die verdaagde volksraad en later die Driemanskap. Maar 'n opstand teen die wettige regering sal by ons nooit slaag nie. En ons kan

nou teen die oorlogsverklaring aan Duitsland wees, maar dit is ons wettige regering wat die besluit geneem het, en as jy gaan rebelleer, staan jy op teen jou eie wettige owerheid. En ek sê vir jou, ou maat, dat die oorgrote meerderheid van die Afrikaners nie die opstand sal ondersteun nie."

„Moet ons dan maar aan enige gemene besluit van die wettige regering gehoorsaam wees?"

„Dit is elkeen se persoonlike saak. Ek sê maar net dat die meeste mense nie teen die regering sal opstaan nie, al doen hy ook wat. Dit is nou eenmaal ons volksaard. Altans, so beskou ek dit. Ek stem met jou saam dat die regering 'n groot onregverdigheid teenoor ons volk begaan, maar ek gaan my nie daarteen versit nie, want ek weet dat dit nutteloos sal wees."

„Kan ek jou fiets kry?"

De Klerk aarsel. „Moet my nou nie verkeerd verstaan nie, boet, maar om jou die waarheid te sê: Ek doen dit liewer nie. As ek jou my fiets gee, is ek in 'n mate medepligtig aan wat jy gaan doen."

Van Dyk antwoord vererg: „Jy is van die versigtige soort, nè?"

„Ek is. Ek kyk glo bietjie verder as party mense."

Van Dyk swyg. Toe sê De Klerk: „Hoekom steel jy nie 'n fiets nie?"

Oor daardie woorde dink Van Dyk na. Hy sê ook niks meer nie en gaan 'n paar minute later weer na binne.

Die aand ná son-onder, toe dit heeltemal donker was, stap Van Dyk na die huis waarin De Klerk bly. Daar is 'n hond, maar die hond ken hom en hy gaan die hekkie ongesien binne. Die fiets met lamp en al staan teen die stoep en so stil moontlik neem hy dit na buite en ry na sy losiesplek. In sy kamer lê alles wat hy saam wil neem, klaar: sy reënjas, sy geweer, 'n paar stukke klere, 'n bietjie padkos. Sonder dat iemand hom gewaar, ry hy vort.

Daar is geen maan nie en die lug is ook nog half toe van die wolke; 'n donker nag. Ver aan die einders slaan die weerlig uit, maar die geluid van die donder dring nie tot by hom deur nie. Hy ry gemaklik, want die pad is goed en die lamp gee 'n sterk lig. De Klerk het goed gesorg; die bande is styf gepomp en die lantern vol karbied en in die sakkie onder die saal is al die gereedskap wat

hy miskien sal nodig kry. Dis stil op die pad en hy kom niks teen nie. Een keer het daar darem 'n motorkar by hom verbygegaan. Die kar het sy lig ver vooruit gegooi en toe Van Dyk die skynsel op die bult voor hom sien, het hy omgekyk. Hy het afgeklim, sy lamp doodgemaak en 'n end opsy in die gras gaan lê en wag totdat die kar verby was.

Ná amper 'n uur en 'n half se ry, kom hy by die plaas van oom Giel. Hy sien dat die mense nog op is, want in die sitkamer brand lig en op die geblaf van die honde kom een na buite om te kyk wat daar is. Dis Stefaans, die oudste seun van oom Giel se bywoner. „O, is dit jy, Meester," sê hy. „Kom maar nader." In die sitkamer is die twee dogters en Pierre se klein broertjie, 'n seun van sestien jaar. Aldrie het opgestaan en gewonder wie dit kan wees wat op so 'n ongewone tyd daar aankom.

„O, dis Wynand," sê aldrie.

Vanuit die slaapkamer roep die stem van hulle moeder en dadelik gaan een van die meisies om te vertel wie daar is.

„Waar is Pierre?" vra Wynand.

„Weg. Hy is saam met Pa om te gaan rebelleer."

Weens teleurstelling bly Van Dyk stil.

„Ma vra of jy daar kom sit," sê die meisie toe sy terugkom.

Die siek vrou sit in die groot bed met 'n tjalie om haar skouers. Daar brand 'n kers, maar haar gesig is half donker en eers toe hy haar groet en haar handdruk voel, merk hy hoeveel swakker sy geword het van dat hy laaste maal daar was.

„Kan ons maar inkom, Ma?" vra die oudste dogter.

„Ja, julle kan maar inkom."

„Kom jy oor Pierre?" vra sy aan Van Dyk.

„Ja, Tante."

„Hy is weg. Hy is saam met sy pa na die rebelle."

„Ek wil ook gaan, Tante."

„Wis jy dat hy en sy pa wou rebelleer?"

„Nee; maar ek het so gedink. Ek het gedink, altemit kan oom Giel my 'n perd gee."

„Hulle is vanmore weg. Ek glo nie ons kan jou 'n perd gee nie, Wynand. Ons het nou nog net die twee karperde en sonder dié kan ons skaars klaarkom."

„Ja, Tante," sê hy.

„Hulle wou gaan," vervolg sy; „en ek wou hulle nie keer nie. Hulle meen dis hulle plig teenoor die volk. Stefaans is darem hier. Hy slaap nou hier in die huis. En dan, boetie is ook nie meer so klein nie."

„Hoe gaan dit nou met Tante?"

„Alweer baie swakker vandat jy laaste maal hier was, Wynand. Ek was tog so jammer dat jy en Pierre die omgang met mekaar afgebreek het. Ons almal het jou so graag hier gesien."

„Ek weet self nie hoe dit gekom het nie," sê Van Dyk.

„Dis oor daardie ander vent, die onderwyser," sê die een dogter. „Pierre is jaloers. Ek weet dit; Pierre is baie jaloers."

„Het jy al geëet?"

„Nee, Tante. Maar ek sou graag eers weet wat ek nou moet maak. Weet Tante waar oom Giel en Pierre heen is?"

„Hulle sou eers na Boskloof toe gaan om 'n klompie ander mans daar te ontmoet, maar daarvandaan weet ek nie waarheen hulle sou gaan nie. Maar op Vaalspruit sal hulle jou miskien kan sê."

„Is hulle daar ook rebelsgesind?"

„O ja; algar."

„Dan wil ek nou maar dadelik weer ry, Tante."

„Wil jy dan nie eers iets eet nie?"

„Ek is nou haastig, Tante. Ek sal liewer by oom Piet iets eet. As dit kan, wil ek graag daar kom voordat hulle slaap."

Toe hy haar groet, hou sy 'n oomblik sy hand vas: „Mag die Here jou bewaar, my kind," sê sy ernstig.

Van oom Giel se plek na Vaalspruit was dit nie ver nie, maar dit was 'n pad wat min gery is, 'n sleggerige pad, vol oopgespoelde klippe en met elke maal nat plekke. 'n Paar maal moes hy ook 'n drif deur. Sodoende was dit al oor tien voordat hy by oom Piet kom. Alles was donker, nêrens 'n liggie wat wys dat daar nog mense op is nie. Sy fiets het so weinig geraas gemaak dat die hond hom nie gehoor het nie en eers toe die lig van die lamp op die stoep val, vlieg hy op.

Dis 'n groot kwaai hond en Van Dyk is bang vir hom.

Daarom klim hy af en hou sy fiets voor. Terwyl hy aldeur keer dat die hond nie by hom moet kom nie, probeer hy met vriendelike woorde die dier paai, maar die hond word al woedender. Eindelik kom daar iemand wat 'n flitslig dra, na buite. Dis oom Piet. „Siejy," skree hy vir die hond. Hy laat sy lig op Wynand val. „Nou, wie op aarde sou jou nou hier verwag, Meester," sê hy. „Die hond het jou tog nie seer gemaak nie?"

„Nee, Oom, maar ek was darem maar bly toe ek oom Piet sien aankom."

„Ja, in die nag is hy 'n duiwel. Het ek jou verwag, dan sou ek hom vasgemaak het."

„Hoe lyk dit dan of jy ook al op pad is na die rebelle?" vra oom Piet toe hulle binne is.

„Ja, Oom."

Oom Piet staan op en maak die deur toe. „Een van die meide slaap in die kombuis," sê hy, „en jy weet nooit of sy miskien kan hoor wat ons praat nie. Dit is vandag 'n tyd waarin mens nie te versigtig kan wees nie."

„Weet oom waar die rebelle is?"

„Ek weet omtrent, ja. Hulle moet in die omgewing van Klipstasie wees."

„Dis ver."

„Ja, dis ver. Dis seker drie uur te perd en hulle is nou miskien alweer daar weg. Wil jy regtig gaan aansluit?"

„Ja, Oom, dis my plan. Kan Oom my miskien 'n perd leen? Of verkoop as Oom wil?"

Oom Piet gee nie dadelik antwoord nie. Ná 'n paar oomblikke sê hy: „Ek kan jou 'n perd leen, al is daar natuurlik vir my 'n gevaar aan verbonde. Maar ek twyfel of jy die rebelle sal kry, en as jy hulle kry of dit dan die moeite werd sal wees."

„Hoeso, Oom?"

„Hier is 'n paar kêrels wat vandag van die rebelle af teruggekom het."

„Teruggekom?"

„Ja, hulle het na die rebelle toe gery, maar hulle het weer omgedraai. Ons het hier gehoor dat daar 'n kommando van omtrent driehonderd man was, maar hulle was nog geen vyftig nie. Die mense sluit nie aan nie; algar is bang. En die regering kommandeer nou al die boere voor

die voet op. En hulle gaan. Die klein klompie rebelle sal net-nou gevang wees. Nee, Meester, die rebellie is 'n totale mislukking. As so-iets gaan, moet dit meteens gaan. Dit moet gaan soos 'n vlam in droë gras. Maar na so-iets lyk dit glad nie. Daar is van algehele opstand geen sprake nie. As almal sou opstaan, was daar miskien 'n kans; ek sê miskien, dat ons die regering sou kan dwing om af te tree, maar daar is geen skaduwee van 'n algehele opstand nie. Dis 'n honderd hier en 'n paar honderd daar. Net-nou sal dié wat dit nog kan doen, kop uittrek en die ander sal tronk-toe gaan. Dit is wat ek verwag wat sal gebeur."

Van Dyk swyg.

„Het jy al geëet vanaand?"

„Nee, Oom."

„Dan sou ek dit nou eers doen, dan kan jy later besluit. Jy kan een van my perde kry, maar ek sal bly wees, baie bly, as jy besluit om hier om te draai. Die rebellie is so te sê al verlore. Ek ken ons mense. As dit vanuit die staanspoor so halfhartig gaan, word dit niks nie. Verskoon my nou 'n oomblik, dan maak ek gou koffie."

„Moenie vir my moeite maak nie, Oom, 'n bietjie melk is ook goed."

„Nee, dis glad geen moeite nie." Hy gaan na die kombuis en dek toe tafel in die eetkamer. Somber sit Van Dyk en dink. Dinge lyk hopeloos. Hy is ook moeg van die ry en van die spanning van sy gedagtes en dit laat hom nog moedeloser voel.

Ná 'n kort rukkie kom oom Piet weer terug. „Sit maar hier in die eetkamer, Meester," sê hy. „Jy moet nou maar alleen eet. Ek sal net 'n koppie koffie saamdrink."

Onderwyl Van Dyk eet, vertel die ou alles wat hy van die rebelle weet en dit word vir Van Dyk al duideliker dat dit geen nut het om nog verder te ry nie.

„Dit is net maar jou kop in 'n strop steek; dis al wat dit is," sê oom Piet.

Toe Van Dyk klaar geëet het, staan hy op. „Ek is jammer dat ek Oom so lank uit die bed gehou het," sê hy.

„Nee, Meester, dit is niks. Ek waardeer dit dat jy na my toe gekom het. Wil jy nou weer ry?"

„Ek dink ek sal maar weer teruggaan, Oom," antwoord hy half beskaamd.

„Dis die beste, seun; dit is die beste; glo dit is waarlik die enigste ding wat jy kan doen."

„Ja, ek sal dit dan maar doen, Oom."

„Jy wil nie hier vannag slaap dat ek jou more-vroeg met die kar wegbring nie?"

„Nee, dankie, Oom."

„Miskien is dit ook beter dat jy nou maar ry," sê oom Piet. „Dit sal beter wees as niemand daarvan weet dat jy so 'n plan gehad het nie."

Hy loop met Van Dyk saam tot by die groot hek. Toe hulle groet, sê hy: „Wil jy nie liewer jou geweer solank by my laat bly nie; dan ry jy gemakliker en dit is by my veiliger nog as daar by jou. Hulle mag jou miskien wil ontwapen," voeg hy met 'n laggie by.

Van Dyk gee die geweer.

Terwyl hy wegry, voel hy die feit dat hy sy wapen vir oom Piet gegee het as 'n simbool. Solank hy die geweer nog gehad het, was hy 'n rebel wat sy krag gaan bysit om die tirannie van die regering te beveg; nou dat hy die geweer nie meer het nie, is hy 'n kêrel wat kop uitgetrek het, wat nie sy man kon staan nie, wat weggevlug het toe dinge sleg begin lyk.

Daar was 'n paar maal 'n oomblik dat hy wou omdraai, maar elke maal klim hy weer moedeloos op sy fiets. Dan sit hy lank langs die pad met sy kop in sy hande, een wat 'n held wou wees, maar nie die hart daarvoor gehad het nie. Hy besef dat hy nie vir oom Piet moes geluister het nie, maar moes aangehou ry het tot waar hy die rebelle kry. Maar elke maal as hy dan wil omdraai, ontglip hom die standvastigheid van voorneme en ry hy weer verdrietig verder.

Toe hy in Greyshoek kom, bring hy eers die fiets terug. Dit was al baie laat en 'n byna onopmerkbare bleekheid aan die oostelike kant van die hemel sê dat dagbreek nader. Hy skuif versigtig die venster van sy kamer op en kruip na binne. Net toe hy die kers opsteek, skrik hy, daar iemand by sy deur aanklop. Hy maak oop. Dis die baas van die huis. „O, is dit tog jy, meneer van Dyk? Ekskuus, as ek jou hinder. Maar ek het iemand hoor loop en toe hoor ek een aan jou venster. Ek wou toe net maar seker maak dat alles reg is."

Hy bekyk Van Dyk nuuskierig. Toe kyk hy na die horlosie op die kas. „Allemagtig, maar dis al baie laat," sê hy. Maar toe Van Dyk geen antwoord gee nie, gaan hy weg.

Toe Van Dyk die volgende dag met speeltyd die stafkamer ingaan, merk hy dat almal hom met aandag beskou. Hy probeer 'n houding aanneem asof hy dit nie opmerk nie, maar het die gevoel dat hy dit maar half regkry.

Langs hom op die bank sit een van die onderwyseresse wat net soos hy sit en wag dat die skoolmeisie wat altyd in die stafkamer help bedien, hulle die tee sal gee. Hy haal sy sigarette uit en bied haar een aan. „Rook?" Sy skud haar kop. „Die baas sal aanstoot neem. Hy hou mos nie daarvan as vroumense rook nie?"

„Dis waar, nè?"

„En ons is ook nie almal so rebels van aard nie."

Hy kyk haar aan en sien in haar oë wat sy bedoel. Sou hulle dit dan nou al weet? Hy voel nie lus om te gesels nie en kyk swygend na die vloer. As hy sy oë skielik opslaan, betrap hy een of meer van die ander dat hulle stip na hom sit en kyk. Sodra hy sy tee gedrink het, gaan hy na buite. Te laat dink hy daaraan dat De Klerk seker al na hom staan en uitkyk en net toe hy wou omdraai om weer na binne te gaan, hoor hy hoe die ou hom roep. Hy kyk om en toe De Klerk hom wink, moes hy wel na hom toe gaan.

„Hoe lyk jy dan so in gedagtes verdiep vandag?" vra De Klerk. Toe sê hy: „Ek het gisteraand my fiets buitekant laat bly, maar niemand het hom kom steel nie."

Van Dyk gee geen antwoord nie, en De Klerk vervolg: „Maar toe ek vanmore die fiets bekyk, sien ek dat hy vol modderspatsels is en dat die karbied in die lamp amper totaal opgebrand is."

„Snaaks," sê Van Dyk onverskillig.

Dan 'n stilte. Toe sê De Klerk: „Is jy dan ook al een van die geheimhoudende soort van mense?"

„Jong, moet nou nie lê en lol nie," sê Van Dyk ru. „Ek sal jou seker wel eendag vertel, maar vandag voel ek waaragtig nie lus nie. Al wat ek nou na verlang, is om te kan gaan slaap."

„Goed," sê De Klerk. „Net soos jou gewete jou ingee.

Jy dink natuurlik aan die Hollandse spreekwoord: Spreken is zilver, zwijgen is goud."

Van Dyk sê niks daarop nie. Toe sê De Klerk: „Maar as jy uitvind dat daar mense is wat weet waar jy gisteraand was, dan moet jy darem nie dink dat dit ek is wat van jou loop en skinder het nie."

„O, wat traak dit my wat hulle van my vertel," sê Van Dyk en stap weg om na sy klaskamer te gaan. Toe hy in die gang die hoof teëkom, bly dié staan. Hy kyk Van Dyk ondersoekend aan en sê: „Hoe lyk jy vir my vanmore asof jy laas nag glad nie geslaap het nie?" Toe gee hy Van Dyk 'n klappie op die skouer en lag. Lag-lag stap hy ook verder.

Van Dyk steur hom aan al die dinge nie. Of hulle nou al vermoed dat hy plan gehad het om by die rebelle aan te sluit of dat hulle dit nie vermoed nie, laat hom koud. Teenoor hulle is daar niks om hom oor te skaam nie, en daar is ook niks om trots op te wees nie.

Toe hy 'n paar dae later by die dokter gaan skaak speel, begroet dié hom vrolik met die woorde: „Hier is ons rebel." Van Dyk bloos, maar gee geen antwoord daarop nie en die dokter swyg verwonderd.

Onder die speel het Van Dyk al die tyd die gevoel dat die ander aan hom sit en dink en 'n vraag in sy gedagte het wat hy aarsel om te stel. Daarom is hy op sy hoede en vermy sorgvuldig om iets wat die politiek raak, aan te roer.

Al sy kennisse het al gou gemerk dat Van Dyk nie oor sy mislukte poging om te rebelleer wil praat nie en hulle hou op met daarop te sinspeel. Maar waar die rebellie en die politiek van die regering ter sprake kom, steek hy sy mening nie weg nie. By die skool as hulle in die stafkamer bymekaar is; teenoor die bekendes wat hy ontmoet; altyd staan hy klaar om die regering te veroordeel. 'n Fel partyman en haatdraend teenoor die regeringsmense, en die feit dat hy hom skaam, maak hom nog kwaaier.

Maar op 'n dag toe hy in die kantoor kom om die prinsipaal oor iets te spreek, sê die vir hom: „Sit so 'n oomblikkie, ek wil met jou oor iets praat. Ek wil jou aanraai om bietjie minder openhartig aan jou politieke gevoelens uiting te gee. Dit kan net onaangenaamhede veroorsaak. Ek voel net soos jy, ek is ook rebelsgesind, maar met mense

wat regeringsgesind is, praat ek nie oor politiek nie. Veral hier in die skool is dit verstandiger om enige stryery daaroor te vermy. 'n Man kan deesdae maklik in moeilikheid kom en jy kry altyd mense wat al te graag 'n ander sal vervolg. Gister op die vergadering van die skoolkomitee is jou naam genoem. Daar is 'n klag oor jou ingedien en ek moes net baie praat om te keer dat die ding nie verder gaan nie. Maar doen my nou 'n plesier en help my ook. Bly nou stil waar jy weet dat daar van die ander klomp by is. Dit help nie om jouself onnodig kwaad te doen nie. Ons dag sal nog kom, maar nou moet ons maar party dinge wat nie vir ons lekker is nie, opvreet."

Dieselfde middag, terwyl die woorde van die prinsipaal nog in sy gedagte was, ontmoet hy toevallig een van die polisiemanne. Hulle ken mekaar aangesien hulle soms saam tennis speel. Hy wou met 'n „middag, Jansen," verbystap, maar die ander bly staan.

„Hoe staan die lewe?" vra Jansen.

„Dit leef. En jy?"

„Ook so."

Toe sê Jansen: „Nou ek jou tog sien, wil ek jou raad gee. Jy praat bietjie baie oor politiek, weet jy. Dit neem ek jou persoonlik nie kwalik nie en ek dink as ons vryuit kon gesels, dan sou ons sien dat ons twee nie baie verskil nie. Maar dis gevaarlik, Van Dyk. Vandag is dit positief gevaarlik. Daar sit vandag mense in die tronk wat nog glad nie gesê het wat jy al gesê het nie. Daar is manne wat 'n oog op jou het en wat graag sou sien dat jy in die knyp kom. Ons kêrels probeer sus, maar dit gaan moeilik. Jy het miskien nie so gedink nie, maar ons weet dat jy by die rebelle wou aansluit en dat jy op pad was daarheen. Ons wil jou nie graag in die moeilikheid bring nie, maar as die mense wat teen jou is, begin lastig word, sal ons naderhand verplig wees om notisie van hulle te neem. Hou jou gevoelens liewer vir jouself, man. Jy bereik tog niks daarmee nie. Ek ken 'n onderwyser buite wat nou in Johannesburg of daar iewers gevang sit. Hy het net 'n paar woordjies gesê, homself minagtend oor die regering uitgelaat, dis al. Nou sit hy daar. En vir hoe lank weet niemand. 'n Man met 'n familie. Sy saak was nog nie eers voor nie. En die een kêrel van die garage. Jy ken hom

seker? Hy is ook weg. Hy het net gesê dat daar by die regeringstroepe baie is, wat sodra hulle die kans kry, by die rebelle sal aansluit. Hy het twee maande tronkstraf gekry. En hy mag nog van geluk spreek, dink ek."

Die twee waarskuwings, eers van die hoof en toe van Jansen, het Van Dyk laat skrik en hy het hulle raad ter harte geneem. Van dié dag af het hy die ontmoeting met regeringsmanne soveel moontlik vermy en in geselskap spreek hy sy politieke oortuigings nie uit nie.

'n Ruk daarna, op een van sy gereelde skaakaande by die dokter, sê dié onverwags aan hom: „Jy praat nie meer so baie politiek as wat jy eers gedoen het nie, hoor ek."

Van Dyk sê niks.

„Dis reg, Van Dyk," vervolg die ander, „dit help nie om met jou kop teen 'n muur te loop nie. Jy laat net party mense lekker kry. As 'n man kan veg, is dit 'n ander ding, maar om moedswillig van jouself 'n martelaar te maak, is onverstandig. Ek voel altyd jammer vir martelaars. Die beste mense gooi hulleself weg deur martelaar te word. Veg as jy kan, as jy nie kan veg nie, wag dan jou kans af, maar moet nie jouself onnodig opoffer nie. Dit is belaglik en dit is treurig. Ek wou jou al gewaarsku het, maar was bang dat jy aanstoot sou neem."

Van Dyk gee nog geen antwoord nie. Die woorde van die dokter het hom 'n steek gegee, iewers diep getref, maar helder bewus is hy daarvan nie. Maar toe hy deur die donker terug stap na sy kamer, is daar êrens in hom 'n dowwe pyn wat hom swak en verdrietig laat voel.

Van Dyk, aangetrek om na die kerk te gaan, sit op die stoep en lees. Dis omtrent nege-uur. Die baas van die huis kom ook na buite. Hy het nog sy pantoffels aan en is sonder baadjie. Hy het laat opgestaan en nou pas ontbyt genuttig. Hy sien Van Dyk nou vir die eerste maal.

„More," sê hy.

„More," sê Van Dyk. Die man is 'n endjie ouer as Van Dyk en hulle noem mekaar „meneer," maar die meneer laat hulle gewoonlik weg.

„Gaan jy kerk-toe?"

„Ja, dis my plan."

„Is die predikant by die huis?"

„Ja, so hoor ek."

Op daardie oomblik begin die kerkklok lui. „Daar lui die klok," sê die man. „Dan is dit maar kerk."

Van Dyk gaan voort met lees en die ander gaan weer na binne. Ná 'n half-uur lui die klok weer en ná nog 'n kwartier maak Van Dyk sy boek toe en wandel op sy gemak die straat af, 'n breë straat met onaansienlike huise aan weerskante en met elke maal oop standplase tussenin. Die straat is leeg; net 'n paar kaffers staan by 'n hoek en gesels. Hier en daar, op 'n stoep of in 'n tuin sien jy iemand. Die slegversorgde tuine staan vol gras en die oop erwe is vol onkruid, maar alles is groen en die bome is dig van die blare. Die frisheid van pasgevalle reëns is in die lug en die geure van groen gras en van bome meng met die geur van die grond. Daar is geen wind en daar is ook niks wat raas nie; die warmte maak die rus nog dieper. Dit is 'n uur waarin jou gedagtes traag gaan. Dis 'n uur waarin jy lank kan loop sonder om aan iets in die wêreld te dink.

Die kerk staan op 'n groot oop ruimte, begroei met gras. Die gras is groen en kort en die kerk is wit. Die kerk het 'n toring en die wit kerk met sy wit toring staan daar groot en stil onder die blou hemel. Die huise in die omgewing lyk klein by daardie groot kerk. Vanaf die kerkplein sien jy bokant die huise die toring van 'n ander kerk uitsteek. Toe hy aankom, gaan 'n vrou met 'n jong knapie die kerk binne en twee mans staan naby die kerkdeur en gesels. Op daardie oomblik kom die koster na buite en lui die klok vir die laaste maal. Die geklep sing oor die stil dorp. Die twee mans klop hulle pype uit en gaan ook na binne en Van Dyk volg hulle.

So vanuit die lig daarbuite is dit daarbinne donkeragtig. Dit is ook lekker koel daar en die bruin banke, die donker preekstoel en die hoë smal vensters laat dit nog koeler voel. 'n Twaalf of vyftien persone is alreeds daar en net toe Van Dyk gaan sit, kom daar nog weer 'n paar binne.

As die predikant by die huis is, hou hy altyd kerk, maar sy wyk is uitgestrek en die aantal lidmate groot en daardeur is hy dikwels weg. Mens weet dikwels nie of daar kerk sal wees voor jy op Sondagmore die klok hoor lui nie. Van Dyk hou daarvan as daar so min mense in die kerk is.

Hy hou daar meer van as om soos met nagmaal in 'n kerk te sit wat van hoek tot kant vol is. Die predikant preek ook beter. Hy dink dit nie self nie. Hy dink dat hy sy beste preke vir nagmaal hou, want vir die gewone Sondae berei hy hom maar min voor. Dan preek hy kort en hy doen nie die moeite om sy preek neer te skryf nie. Hy staan dan maar so 'n bietjie gemoedelik en praat. Maar dan is hy juis op sy beste. Dan is hy kalm en sy toon natuurlik.

Die orrelis is nie aanwesig nie en in die stilte wat heers, trek die minste geluid die aandag. Van Dyk sit naby die muur onder een van die hoë smal vensters, half verdoke in die skemering. 'n Ouderling gaan voor die lessenaar staan en gee 'n psalmversie op om te sing. Self sit hy die gesang in. Sy stem is sterk en hy sing suiwer. Daarby klink die stemme van die ander swak en aarselend. Onder die sing kom die predikant binne en beklim die preekstoel. Dis 'n man van in die vyftig, kort en dik. Hy lees 'n hoofstuk voor en preek dan oor die teks: „En julle sal My getuies wees." Hy kyk nie na die paar ver uitmekaar verspreide mense nie, maar hou sy oë reguit asof hy in die verte staar. Die toehoorders vermy ook om hom aan te kyk en staar reg voor hulle uit of hou hulle oë neergeslaan. Soos hulle daar sit, lyk hulle nie of hulle luister nie, maar asof hulle met hul gedagtes weggesink het in die een of ander diep bepeinsing. Dit lyk asof die predikant se stem oor hulle heen gaan en nie hulle ore bereik nie; asof hy in die lug praat waar niemand hom hoor nie. „Dit is nie genoeg om te glo nie," sê hy, „en om die Here se woorde te oordink en te bewaar nie. Dit is ook nie genoeg as jy daarby ook nog gehoorsaam is aan Sy gebooie nie; ons moet by dit alles ook nog getuies wees. Getuig wil nie sê dat ons kan volstaan met hier in die kerk belydenis te doen en om kerk-toe te kom en om aan te sit aan die nagmaalstafel nie. Dit is ook nie genoeg om voor die wêreld waar dit van pas is, daarvoor uit te kom dat jy die Christelike geloof aanhang nie. Maar getuig wil sê dat jy oral waar die omstandighede dit vra, die woord van Christus sal verdedig. As ons dit so opvat, sal ons teen vriend en vreemde en teen vyande van ons geloof in die woorde van Jesus getuig. As besigheid ter sprake kom, as die seksuele lewe ter sprake kom, as enige vraagstuk oor die lewe ter sprake

kom, altyd sal ons van die woord van Christus moet getuig. U sal moet sê: Ek wil nie vir my voordeel 'n leuen vertel nie of 'n halwe leuen nie, want dit is teen die wet van Christus. U sal, as daar ligsinnig en spottend oor die verhouding van mans en vrouens gepraat word, moet sê: Ons mag nie met sulke dinge spot nie, want die huwelik is 'n heilige saak deur God ingestel. In enige saak vir waarheid en geregtigheid opstaan en nie jou argumente bou op menslike wysheid nie, maar op die woorde van Jesus Christus."

Daar in die kerk, in die diep rus daarvan, lyk dit nie so danig moeilik nie. Daar lyk dit of jy dit maklik sal kan doen. Die predikant self lyk ook asof hy die teorie wat hy daar verkondig, in praktyk bring. Soos hy daar staan en praat, lyk hy na 'n man wat uit ervaring spreek en wat in die stryd van die lewe die oorwinning behaal het.

Van Dyk dink: „As jou regering 'n groot onregverdigheid begaan, dan moet jy sê: Dit is teen die wet van Christus. En as so 'n regering dan 'n wet maak wat mens verbied om so te praat, dan behoort jy jou nie aan die wet te steur nie. Dit is alles duidelik. Jy, Dominee, wat was jou gedagtes oor die oorlogsverklaring aan Duitsland en oor die afkondiging van die krygswet en oor die gevangehouding van duisende plaasboere vir so 'n lang tyd? Was dit in ooreenstemming met die wet van Christus? En wat het jy gedoen? Stil gebly. Wat het die mense wat hier saam met my in die kerk sit, gedoen? Stil gebly. Wat het ek gedoen? Stil gebly."

Hy luister nie meer nie. Hy sit en dink.

Sinies dink hy: „Hier sit ons; getuies van Christus; almal te bang om die waarheid te verdedig."

Maar toe die kerk uitgaan en hy deur die sonnige, half beboude strate terugloop na sy losiesplek, gly die ontevredenheid met hom self en met al die ander kerklede soos 'n verbygaande naargeestigheid van hom af en keer sy opgeruimdheid terug.



# Die End van die Reënboog

**Deur W. A. DE KLERK**

(*Opvoerregte van hierdie stuk word streng voorbehou.*)

DIE TYD: 'n Aand in die laat somer.

DIE TONEEL: Aanvanklik donkerte. Maar as die ligte helder word, is dit Jeanne se slaapkamer in haar ouerhuis in 'n welgestelde voorstedelike buurt.

Die kamer is fyn en met smaak ingerig. Die meubels is van modern-eenvoudige ontwerp en aan die mure hang afdrukke van werke van moderne skilders.

In die middel agter is daar 'n wye venster en regs is daar 'n deur. Deur die venster is 'n deel van die donker sterhemel sigbaar en die toppunt van 'n enkele denneboom.

Die beligting in die kamer is sag en kom van 'n leeslamp wat 'n endjie van die venster op 'n lae tafeltjie langs 'n divan staan.

Maar af en toe kom daar van buite 'n helder ligstraal deur die venster, verlig die mure soos dit oor die vertrek beweeg en verdwyn dan weer.

Die ligstrale kom van motorverkeer wat onder in die straat buite met sagte geruis verbygaan.

Op die vensterbank, droomverlore, met haar knieë hoog opgetrek sit Jeanne. Sy staar diep ingedagte na buite met wydgerekte oë en as die ligstraal van onder af kom, val dit oor haar gesig.

Sy is sestien jaar oud, fyn en aantreklik, met diep, onskuldige kinderoë en iets weemoedigs in die ver-in-die-wêreld-uitdrukking op haar gesig.

Dis asof sy ver in die donkerte soek na iets wat sy nie kan vind nie.

Die deur regs is half-oop. En van êrens in die huis kom die klanke van die Vyfde Tjaikowski-Simfonie. Die musiek is sag maar duidelik hoorbaar.

Carli loer meteens van regs binne. Dan skuif sy die deur effens oop en kom op haar tone die kamer binne.

Sy is omtrent dieselfde ouderdom as die ander, maar ontwikkeld vir haar ouderdom.

CARLI: (*staan stil, beskou die ander 'n oomblik in stilte; dan sag:*) Jeanne . . .

JEANNE (*skrik en swaai om waar sy sit; sy sug as sy sien wie dit is*): O . . . dis jy.

CARLI (*glimlag*): Ek het jou laat skrik, nè? (*nader*).

JEANNE (*verleë*): Nee, ek het . . . Ek het net nie iemand verwag nie.

CARLI (*versigtig*): Jy wil liewer alleen wees . . .

JEANNE (*vinnig*): Nee . . . Bly hier Carli. (*Sy merk dat die deur oop staan en gaan om dit toe te maak*). Ons moet maar liewer die deur toemaak. Pappie luister na die musiek . . . (*as sy die deur toemaak, word die musiek skaars hoorbaar; sy kom terug na die vensterbank, sug en neem weer soos voorheen plaas*).

CARLI (*geselserig*): Ek het jou — of liewer Mammie het jou eerste van ons stoep af in die venster sien sit. Sy't gesê ek moet oorkom en vra' of jy nie soontoe wil kom nie. Boet en Annie is daar. En sy het vandag koeksisters gebak. Mammie wil hê jy moet sommer daar vanaand teedrink . . .

JEANNE (*ná 'n lang pouse*): Dankie Carli, ek wil maar liewer vanaand hier bly. Jy verstaan?

CARLI: Ja.

JEANNE: Ek hou daarvan om hier te sit. (*Pouse.*) Hier te sit en al die mense te sien wat verbystap. En die motors wat verbygaan. En die sterre deur die bome . . .

CARLI (*goedig*): Dromer . . .

JEANNE (*stadig, ingedagte*): Dromer . . . (*Pouse.*) Ja, hier droom ek . . (*Pouse.*) Ek dink en droom . .

CARLI (*asof sy dit lankal wou gevra het*): Is dit alles verby, Jeanne?

JEANNE (*na 'n gevoelige pouse, ingetoë, sonder om op te kyk*): Met hulle?

CARLI: Ja . .

JEANNE (*sug*): Ja, dis alles verby.

CARLI (*met 'n bekommerde trek in haar oë*): Is hulle . . . geskei?

JEANNE: Hulle is geskei, ja . . .

CARLI: Was jy daar?

JEANNE (*skud vinnig haar kop*): Nee . . (*Sy sug weer.*) Marié was daar . . (*sy laat haar kop meteens eenkant-toe sak en begin snik.*) O Carli . .

CARLI (*op na haar en sit haar arm om haar*): Arme Jeannie . . O Jeanne, ek is jammer . . (*los haar meteens en kyk af na haar.*) Wáár is jou mammie nou?

JEANNE (*bedaar effens en begin haar oë met 'n sakdoek afdroë; 'n ligstraal kom van onder en beweeg stadig oor haar gesig; daar is pyn in haar oë*): Sy is weg vanaand. Met die trein na Johannesburg. Marié het saam met haar na die stasie gegaan . . . (*Verontskuldigend.*) Ek kòn nie gaan nie. Ek kòn nie, Carli. Ek sou net daar gehuil en tekere gegaan het en 'n scène daar gemaak het . . . (*Pouse.*) Marie was kwaad omdat ek nie wou gaan nie. Maar ek kòn nie gaan nie . . .

CARLI: En jou pappie, Jeanne?

JEANNE: Ek dink hy sit in die studeerkamer — in die donker. Hy luister na daardie musiek. Hy luister altyd daarna — in die donker — as hy baie hartseer is . . . (*Pouse.*) Hy sit so lankal daar . . . ure lank. En hy praat niks nie. En ek kan ook nie na hom gaan nie . . .

CARLI (*met doelbewuste opgewektheid*): Nou toe, dan kom jy nou saam met my. Boet en Annie en Mams wil graag hê jy moet kom. Toe Jeannie . . Toe kom . . (*Sy vat die ander se hand.*)

JEANNE (*skud haar kop*): Ek wil regtig maar liewer hier bly . . . Dankie, Carli.

CARLI: Is jy seker?

JEANNE (*knik*): Ja. . . (*Pouse; dan kyk sy die ander meteens op 'n ongewone manier aan, met 'n halwe glimlaggie om die hoeke van haar mond.*) Weet jy watter dag is dit vandág?

CARLI (*fronsend*): Vandag? (*Pouse.*) Vrydag, sestien . . .

JEANNE: Sewentien . . .

CARLI: Sewentien . . ? (*Pouse; dan verras.*) Ja, dit ís sewentien! Ja, natuurlik. Goeie hemel, wáár was my gedagte? (*Nader.*) O Jeanne . . . (*Sy soen die ander liggies op die wang.*) Dan is dit vandag al jou verjaardag . . .

JEANNE (*'n bietjie bitter*): Ja vandág . . . Vrydag, die sewentiende.

CARLI: Jy moet my vergewe. Ek het skoon deurmekaar geraak met die datums . . . (*Meer opgewek.*) Ek het vir jou iets gekoop, iets baie moois. Jy sal daarvan hou.

JEANNE: Jy het dan vergeet. . . .

CARLI: Net die datum. Nie die dag nie. En die dag is nog nie om nie.

JEANNE (*stadig*): Ek wens dit wás om. Ek wens dit kom nooit weer nie. Ek wens dit!

CARLI (*vinnig*): Ag nee, Jeanne. Jy moenie so praat nie. Toe probeer nou maar alles vergeet. Dit sal alles weer regkom — eendag . . Ek weet dit sal.

JEANNE (*skud haar kop ingedagte*): Dit sal nóóit weer regkom nie. Ek weet. Jy weet nie. Jy kán nie weet nie . . (*Weer 'n bietjie bitter.*) Maar hoekom moes alles vandag plaasvind? Hoekom vandág, Carli? Vrydag, die sewentiende . .

CARLI: Toe kom nou, kom nou . . . (*Sit haar arm weer om die ander.*)

JEANNE (*hartstogtelik*): Hoekom kan mense nie gelúkkig wees nie? Hoekom is hulle óngelukkig? Sê my dit!

CARLI (*sug*): Ek weet nie. (*Pouse.*) Ek verstaan dit nie. Ek glo nie daar is iemand wat dít verstaan nie.

JEANNE: Jy weet nie hoe graag ek gelukkig wil wees nie, niemand — nie eens jy — kan dit weet nie, Carli. En ek wil ook so graag hê dat ander mense gelukkig moet wees. Mammie en Pappie en . . . (*Sy kyk na die ander.*) Hoeveel lang nagte het ek nie gevra daarvoor nie, Carli, dat hulle mekaar moet verstaan en liefhê . . en terugkom na mekaar. (*Sy skud haar kop.*) Hulle het nie. Daar het so baie nare dinge gebeur. Jy kan nooit dink hoeveel nie. En toe het Mammie weggegaan. En nou vandag . . . Vanaand is sy na Johannesburg . . (*Stadiger.*) En Pappie sit in die donker . . .

CARLI: Jy moet nie meer so baie daaroor dink nie. Dis nie goed nie . . En wie weet, miskien moes dit maar alles gebeur het, Jeanne. Dominee het nog verlede Sondag in die kerk gesê dat dinge soms gebeur en ons kan dit nie verstaan nie. En later eers sien ons die betekenis van alles en sien ons dat dit nie verniet was nie. (*Pouse.*) Ek dink dit ís so, Jeanne . .

JEANNE (*stadig, peinsend, dromerig, met die agterkant van haar kop teen die vensterraam*): Ek wens dat alle mense altyd gelukkig was — altyd. Ek wens dat hulle nooit mekaar sal haat nie, nooit mekaar sal slegsê en beskuldig

van nare dinge nie. Ek wens dat hulle mekaar nooit sal seermaak nie. Ek wens dat hulle mekaar sal liefhê. (*Sterker.*) Ek wens, ek wens dit!

CARLI (*stil*): Ons wens dit almal. Maar die lewe is nie so nie. (*Sy kom staan teenoor die ander langs die venster en kyk na buite.*) Kyk maar daar in die straat. Al die mense wat hier verby loop. En al die mense in die motors. Daar's so baie van hulle. En hoeveel van húlle dink jy is gelukkig? Ek dink daar's maar min . . .

JEANNE (*in dieselfde toon as voorheen*): Soms dink ek daaraan, Carli, ek dink daar moet êrens in die wêreld 'n plek wees — 'n mooi plek met bome en blomme en water en baie voëls — 'n plek waar mense gelukkig sal wees, altyd gelukkig sal wees, 'n plek waar hulle nie sal doen aan mekaar wat . . hulle hier doen nie . .

CARLI (*stadig*): 'n Kasteel . . in die lug?

JEANNE (*stil, werktuiglik*): 'n Kasteel . . in die lug. Is dit al? Is dit al wat daar is? Is daar niks meer nie? Sal daar nooit iets wees wat werklik is nie?

CARLI: Dis soos die end van die reënboog, Jeanne. Toe ons nog klein was, het hulle ons daarvan vertel — onthou jy? Die end met die pot goud — wat 'n mens altyd van ver kan sien, maar nooit kan vind en nooit kan bereik nie . . . (*Sy skud haar kop.*) Jeanne . . . Die end van die reënboog is 'n droom. 'n Mooi droom. Maar nogtans — jy moenie daaroor droom nie. Die lewe is nie so nie. Die lewe is moeilik en hard. Vader sê altyd vir ons: die lewe is 'n mens se grootste vyand. En alleen as jy sterk is en jou voete plat op die grond hou, kan jy hom wen. En Vader weet baie van die lewe . . Ek weet.

JEANNE (*werktuiglik*): Ek droom te veel . . . (*Sy sug diep.*) Ja . . So het hulle al almal aan my gesê. Mammie en selfs pappie; en Marie natuurlik sê dit heeldag. En nou sê jy dit ook . . .

CARLI (*laat haar kop sak*): Dit is so, Jeanne . . . (*Baie simpatiek.*) Ek wil jou nie seermaak nie. Jy's die beste vriendin wat ek het. Maar daarom sê ek dit vir jou. Vader sê altyd dat as 'n mens werklik 'n vriend is, probeer jy help . . .

JEANNE: Wat sal ek dan doen as ek nie kan droom nie?

(*Pouse.*) As ek droom, is ek gelukkig . . (*Die lig kom weer meteens van buite en beweeg stadig oor haar gesig.*)

CARLI (*stil*): Maar dis nie werklike geluk nie. Dis maar net skyn.

JEANNE (*staan vermoeid op van die vensterbank en wandel oor die kamer na die divan waar sy neersak in 'n half-sittende houding*): Eendag sal dit wérklik wees. Eendag sal my drome waar word. Ek weet dit. Eendag sal al die ongeluk verdwyn, al die pyn wat so seermaak. Eendag sal ek . . . die end van die reënboog vind. (*Pouse.*) Dit kan nie vir ewig so voortgaan nie. Daar moet geluk ook kom . . (*Kyk pleitend na die ander.*) Daar moet geluk ook kom, Carli . . .

CARLI (*op haar beurt ingedagte*): Ja . . (*Pouse.*) Jeanne — waarheen gaan jou mammie nou?

JEANNE (*haal haar skouers op*): Ek weet nie. Johannesburg. So het sy gesê. Ek weet nie wat sy daar gaan maak nie.

CARLI: Het sy jou niks gesê nie? (*Jeanne skud haar kop.*) Niks nie?

JEANNE: Nee. (*Pouse.*) Sy't net gesê sy sal skryf . . later.

CARLI: En jy't haar nie eens gesien voordat sy weg is nie?

JEANNE: Sy't my van die hotel af opgebel . . . hierheen. Sy't so baie gehuil, Carli . . (*Haar lippe begin weer meteens bewe en sy bedwing haar trane met moeite.*) Sy was baie hartseer . . soos Pappie. (*Sy staan op en loop weer oor na die venster; as sy daar kom, beweeg die lig weer van onder af oor haar gesig en oor die kamer.*) Sy is my moeder en ek het haar lief. Soos ek my vader liefhet. En ek is ongelukkig as hulle ongelukkig is. Ek sal gelukkig wees as hulle weer gelukkig is.

CARLI (*volg haar na die venster*): Ag, 'n mens weet nooit wat alles nog mag gebeur nie. As dinge soms op hul slegste lyk, dan kom alles sommer weer reg. Jy moet net nie so baie meer daaroor dink nie . . (*Pouse; dis asof sy meteens iemand onder in die straat gewaar wat sy ken.*) Is dit nie Marié wat die straat opkom nie? (*Sy leun effens vorentoe.*)

JEANNE (*kyk na die plek buite waar sy wys, ná 'n pouse*): Ja, dit is Marié . . .

CARLI (*wuif*): Hallo . . !

JEANNE: Sy kan jou nie sien. Dis te donker hier onder die bome . . .

CARLI (*kyk op haar polshorlosie*): Sy's gou terug. Dis maar kwart-oor-agt . . .

JEANNE: Mammie is weg met die half-agt trein . . .

CARLI (*terug in die kamer*): Hoe voel Marié oor alles, Jeanne?

JEANNE (*stil, onverskillig*): Jy ken Marié . .

CARLI: Maar hierdie is . .

JEANNE: Dít sal geen verskil aan Marié maak nie. Marié is anders as ek. Hierdie dinge maak háár nie seer nie. Marié is . . . (*Sy keer haarself*).

CARLI: Maar tog . .

JEANNE: Ag, dis maar net soos altyd. Marié is baie slim — die slimste meisie in die skool, sê hulle. Sy gebruik haar verstand. En ek voel dinge aan . . .

CARLI: Hm . . (*Pouse.*) Gaan sy hier aanbly . . nou?

JEANNE (*haal haar skouers onverskillig op*): Ek weet nie. Sy praat aldag van weggaan. Sy is kastig onafhanklik. En sy en Pappie kom natuurlik nie baie goed oor die weg nie — dit weet jy. Dit was maar altyd so . . .

(*Die deur gaan meteens oop en Marie tree die kamer sonder seremonie binne. Die musiek klink meteens harder weer op. Maar as sy die deur agter haar weer toemaak, word dit weer sag. Sy slaan die lig aan as sy die kamer binnekom. Die lig is nou skerp en hard. Sy is 'n paar jaar ouer as haar suster en baie aantreklik. Sy is modieus gekleed in 'n netjiese snyerspak. In haar hand dra sy 'n handsakkie en 'n opgevoude koerant.*)

MARIE: Hallo . . . (*Sy sien Carli.*) Hallo, Carli . . . Wat sit julle twee uilskuikens so hier in die donker?

(*Jeanne kyk nie na haar nie, maar hou haar blik na buite gerig.*)

CARLI: Ek het sommer 'n bietjie oorgekom.

MARIE: Hm . . . (*Sy kom voor Jeanne se spieëltafel te staan, haal haar hoed af en beskou haarself dan 'n oomblik krities in die spieël. Dan haal sy 'n haarpen uit haar netjiese kapsel, byt dit vas tussen haar tande en begin dan haar golwende hare agteroor te kam; terwyl sy dit*

doen): Waar is die oubaas? (*Geen antwoord van Carli nie; sy werp 'n sydelingse blik na haar.*) Ek sê waar is die oubaas? (*Nog geen reaksie nie; dan hard*): Jeanne!

JEANNE (*kyk om met iets uitdagends in haar houding*): Jy wéét Pappie is in die studeerkamer . . !

MARIE (*gaan voort met die kam van haar hare*): Jammer, ek weet dit nie. Of liewer, ek het maar so vermoed — toe ek die sentimentele Tjaikowski vir omtrent die twintigste maal in die laatste week hoor . . (*sy maak klaar met haar hare en haal 'n lipstiffie uit haar handsak.*) Ek kon nooit verstaan waarom die oubaas met dié man so dweep . . (*Sy haal haar skouers op en begin versigtig die stiffie oor haar lippe te trek.*) O wel, hulle sê smaak verskil . . Ek vrees ek is nou eenmaal té nugter vir Tjaikowski. (*Kyk half geamuseerd na Carli.*) Wat dink jy van hom, Carli?

CARLI (*glimlag en kyk haar vol in die oë aan*): Ek vrees ek weet niks van musiek af nie en kan daarom niks van hom dink nie . . .

MARIE (*lag stil*): Hm . . jy's ten minste eerlik . . (*Sy voltooi versigtig haar mooimakery.*) Ek dink Jeanne hou van hom. Hy pas goed by drome en maanskyn . .

JEANNE (*ingetoë*): Ek het nie jou opinie gevra nie . .

MARIE (*ignoreer haar aanmerking uit die hoogte*): Hm . . . (*Sy stap versigtig oor na die divan en neem plaas; sy rek haarself elegant uit.*) Hemeltjie, ek is moeg. Die ellendige bus het mooi die halte verbygegaan sonder om stil te hou. Toe moes ek heel onder afklim en die bult weer oploop hierheen. Dis genoeg om enige mens die piep te gee. En verbeel jou, toe moes ek nog staan in die bus ook. Die hele ding was vol soldate en matrose en ander goed en moenie glo dat één sal opstaan en my sy plek aanbied nie. Aikôna. Hulle sit daar en kyk kastig deur die vensters na buite, na niks . . . Soos ons Jeanne . . . (*Sy lag stil.*) Toemaar Jeanne, ek speel maar. Daar's 'n groot verskil. Jy droom en hulle is ongeskik . . .

CARLI: Ek moet maar weer teruggaan Mammie wag op my . .

JEANNE (*draai om waar sy sit*): Wil jy nie maar bly nie?

CARLI: Dankie, Jeanne, ek móét nou gaan. Ek het ook nog 'n

opstel om klaar te maak . . vir ou Pagel. (*Pouse.*) Hoever is jy met joue, Jeanne?

JEANNE (*kyk onseker op*): 'n Opstel . . vir Pagel? (*Pouse.*) Watter een is dit?

CARLI: Jy weet mos die een oor Marais as volksdigter . .

JEANNE (*ontsteld*): Marais as volksdigter . . (*Sy bring haar hand op haar mond.*) O hemeltjie, Carli, wanneer moet die ding in wees?

CARLI: Pagel het gesê nie later as more nie.

JEANNE: O, liewe vadertjie . . ! O hemel, Carli . . ! Weet jy, ek het skóón daarvan vergeet. (*'n Onderdrukte lag van Marié.*) O Carli, wat gaan ek nou doen? Ek het skóón daarvan vergeet . . .

MARIE: Soos gewoonlik. As jy meer oor jou werk dink en minder sit en mymer in die aandlug, sus, sal jy nie sulke dinge vergeet nie. Én, my liewe sussie, as ek vir Pagel ken, sal dit maar swaar met jou gaan as jy more klas-toe kom minus opstel . . . .

JEANNE (*na aan trane*): Marié, jy's haatlik! Jy weet goed ek . . . (*Die trane wel in haar oë en sy byt haar lip vas.*) Na alles . . .

MARIE: Ek glo nie Pagel sal dít as 'n ekskuus aanvaar nie. Pagel is 'n verbitterde oujongnooi en is baie skepties wat betref die soete geluk van die huwelikslewe . . .

JEANNE (*sit meteens op 'n lae bankie voor haar spieëltafel en verberg haar kop in haar hande*).

CARLI (*kom vinnig op na haar en sit haar arm simpatiek om haar*): Toemaar, maat. Ek het 'n plan. Ek sal Boet vra om die ding vir jou te skryf. Hul het dieselfde opstel by die seunskool gehad. Dan kom jy more-oggend vroeg oor na my en skryf dit daar oor. Dit sal sommer gou gaan. Ek is seker Boet sal dit vir jóú doen. Maar moenie nou vanaand nog werk nie. Jy's moeg.

JEANNE (*sug en hou op met snik*): Dankie, Carli . . .

MARIE (*onverskillig, van die divan*): En moenie toelaat dat jou gewete jou pla nie, sus . .

CARLI (*vererg*): Ag, toemaar wat, Marié, dit kon jou ook oorgekom het. En Boet hoef dit nie vir haar te *skryf* nie. Hy kan 'n skets-opstel vir haar maak. Dan kan sy dit maar self gou skryf.

MARIE (*skepties*): Dit bly maar 'n „glorified crib" . . (*Pouse.*) Wát Boet ookal doen. (*Pouse.*) En Jeanne — as ek reg onthou, is dit die derde maal hierdie jaar dat so-iets met jou gebeur. Jy sal jou moet regruk, matie, anders sit jy aan die end van die jaar met die gebakte pere. Hm . . As ek vir Pagel ken, om nie eens van ou Clara te praat nie, sal hulle jou lekker in die hek laat sit oor so-iets. Jy moet wakker word, jong, nie alewig aan die slaap wees en droom, droom, droom nie!

JEANNE (*staan weer op van die bankie en loop met betraande oë oor na die venster*): Ek wil nie jóú opinie hoor nie. Ek het dit nie gevra nie.

MARIE: Ek gee dit — pasella. Jy behoort dankbaar te wees. Dis hoog tyd dat jy die muisneste in jou kop uitvee. Anders . . Glo my. Ek kan jou die heilige versekering gee . . .

CARLI (*wys dringend vir Marié dat sy moet ophou; saggies*): Sjuut . Moenie . .

MARIE (*kyk haar gemaak verbaas aan*): En wat is dit met jou?

CARLI: Nie vanaand nie . . asseblief, Marié. Moenie nou verder hieroor gesels nie. Sy . .

MARIE: Jy dink natuurlik 'n mens moet Jeanne alewig piep en handjie vashou . . (*Sy vou haar een been versigtig onder haar op die divan asof sy klaar maak vir 'n nuwe stryd.*) Moenie glo nie. Ék is nie van plan om haar verder in haar kwaad te sterk nie. My goeie hemel, sy's alewig aan die slaap, alewig besig om te mymer en mymer en droom! En intussen vaar sy ewe saliglik op pad na die ander plek. Sy's kastig jou vriendin. Dis tyd dat jy haar aan die skouers vat en haar wakker skud. Besef jy miskien dat sy in die laaste eksamen naelskraap deurgekom het? En dat as dit nie was vir Lammetjie wat haar ook wil piep en haar 'n paar ekstra punte pasella gegee het nie, sy wel sóu gedop het. En nou vang sy nog hierdie soort ding aan. Allemensig!

CARLI (*fronsend*): Maar kán jy nie verstaan nie?

MARIE (*ligtelik*): O, ek verstaan baie goed. Daar's niks wat ek nie verstaan nie. Daar's géén verskoning voor nie. Jeanne het drie weke lank kans gehad om hierdie opstel te skryf en ek het haar verlede week daaraan herinner . .

JEANNE (*swaai om waar sy sit met vlammende oë*): Jy het nie! Jy jok!

MARIE (*kyk haar op en neer*): O so, jy's nou eindelik wakker?

JEANNE (*trek haar oë op 'n skrefie; intens*): Ek haat jou . . . !

CARLI (*steeds die vredemaker*): Ag, toe nou, julle twee. Tog nie vanaand nie . . .

MARIE (*werp 'n vlugtige blik na Carli*): Vanaand is net so 'n goeie aand as enige ander . . (*Sy kyk weer na Jeanne.*) Wat het jy gesê?

JEANNE: O, ek haat jou . . !

MARIE (*onverskillig*): Ja, dit weet ek reeds lankal. Jy hoef nie dit vir my te sê nie. Ek wil weet wat jy vóór dit gesê het.

JEANNE: Jy jok. Jy het my nie herinner nie!

MARIE: Hm . . . ek het nie nè? (*Pouse.*) Laat ek jou asseblief herinner dat dit nie *my* gewoonte is om te lieg nie. En as jy jou gedagte 'n bietjie laat teruggaan, mej. Van Dijl, sal jy onthou dat ek verlede Maandagaand presies om halfagt in hierdie einste selfde kamer gekom het — saam met Sandra Beyers — en jou gevra het of jy al Pagel se opstel geskryf het. (*Sy kyk die ander 'n oomblik deurdringend aan.*) Onthou jy dit nou miskien?

JEANNE (*kyk haar nog effens uitdagend aan, weifel 'n oomblik en sê dan onseker*): Dit is nie so nie.

MARIE (*sug en tel haar hande op in 'n gebaar van hopeloosheid*): Ag, nee wat, ek steek maar lepel in die dak. Jy's hopeloos. Daar's geen salf meer aan jou te smeer nie. Jy onthou natuurlik nóú dat ek en Sandra hier was. Maar jy wil dit net nie erken nie. Die waarheid is natuurlik dat jy dít ook vergeet het.

CARLI (*nader; dan bekommerd*): Ag Marié, asseblief . .

MARIE (*steur haar nie aan Carli nie*): Hm . . Ek wonder soms, Jeanne, waarom jy nie jouself op straat êrens vergeet nie. Dis al so 'n gewoonte by jou om . .

JEANNE (*bitter*): Hoekom gaan jy nie weg nie! Jy sê heeldag jy wil mos weggaan. Hoekom gaan jy nie en laat my hier staan nie! En in elk geval, dis nie jou kamer hierdie nie. Ek het jou nie gevra om hierheen te kom nie . . !

MARIE: Wel, ek het gekom. En nou dat ek hier is, sien ek ook geen rede waarom ek moet loop nie.

JEANNE: Wel, wat wil jy dan van my hê!

MARIE: Dis in elk geval nie jóú huis nie. Dis jou liewe papa s'n.

CARLÍ (*dringend*): Kan julle twee nie maar liewer . . .

JEANNE (*baie opgewonde aan Marie*): Dis my kamer hierdie! En jy het geen reg om hier te wees nie! Gaan na jou eie kamer! Ek wil jou nie hier hê nie . . !

CARLI: Ag toe nou, kom . . .

MARIE (*stil*): Ek sal gaan wanneer dit my pas. (*Pouse.*) Daar's nog iets wat ek aan jou wil sê. En jy behoort jou te skaam daaroor . . .

JEANNE (*druk haar ore toe*): Ek wil nie langer na jou luister nie! Ek wil nie!

MARIE (*verhef haar stem*): Jy kon ten minste vanaand die ordentlikheid gehad het om jou moeder by die stasie te kom groet . . . !

JEANNE: Ek hét haar gegroet!

MARIE: Oor die telefoon. Hm . .

CARLI (*afkeurend*): Marié . . !

MARIE: En hoe dink jy het sy gevoel?

JEANNE (*met trane*): Jy weet waarom ek nie gegaan het nie! Jy weet dit! En Mammie het gesê sy verstaan alles en ek kan maar bly . . .

MARIE: Ja, natuurlik sal sy so sê. Jou moeder is nou eenmaal te veel van 'n dame om iets anders te sê . . .

JEANNE: Mammie het gesê ek moet maar liewer hier bly . . .

MARIE (*stadig*): Dit was jou plig om te gaan . . .

CARLI (*kwaad*): Ag Marié, asseblief tog. Jeanne het nie hier gebly omdat sy . . .

MARIE (*vernietigend*): Kyk hierso, mej. Carli Broeksma, hierdie is óns eie private klein potjie wat ons krap en dit het niks met jóú te doen nie. Verstaan jy dít? As ons wil hê dat jy moet kom help krap, dan sal ons jou laat weet . .

JEANNE: Laat staan vir Carli . . !

MARIE (*nog aan Carli*): Die vermetelheid! Wat die joos het dit alles met jou te doen? Hou jou neus in jou eie besigheid, asseblief . . .

JEANNE: Laat staan vir haar. *Sy's my* vriendin en sy het alle reg om my by te staan.

MARIE: Jou vriendin? Mmf . . . Sy mag jou eie onafskeidbare boesemvriendin wees, maar sy's nog nie jou moeder nie . . . (*Sy kyk Carli op en af.*) En onthou dít asseblief. Ons het genoeg familiemoeilikhede al gehad sonder dat jy nog 'n handjie moet kom bysit . . (*Sy vat haar hoed, handsak en die koerant van die spieëltafel en maak asof sy die kamer wil verlaat; maar sy wend haar weer tot Jeanne*): En as *jy* vandag in die hof was, sou jy miskien meer simpatie met jou moeder gehad het . . .

JEANNE (*vurig*): Dink jy ek het Mammie nie lief nie! Dink jy ek haat haar soos jy vir Pappie haat! Dink jy dat ek geen gevoel vir haar het nie!

MARIE: Dit lyk nie bra so nie. (*Smalend.*) Ek het altyd gedink jy is jou pa se dogter. Die mense het mos altyd gesê julle aard na mekaar — maanskyn en rose — en die res. (*Asof sy skielik die gedagte kry.*) Dè, hier is vir jou die koerant. Lees die treurige geskiedenis daarin as jy wil. Dit sal jou miskien 'n paar dinge omtrent jou pa leer wat jy nie weet nie. Dit staan daar lewensgroot vir almal om te sien: „Vrou dagvaar bekende kunstenaar." (*Sy gooi die opgevoude koerant op die divan.*)

JEANNE (*verloor meteens alle beheer*): O, ek haat jou, ek haat jou! (*Sy hardloop vinnig op na die divan, raap die koerant op en gooi dit dan in Marie se gesig*). Ek haat jou!

MARIE (*sit haar hoed en handsak weer neer en kom met haar arms bak gemaak vlakvoor Jeanne te staan; dan stadig.*). Hier, hier, Kleintjie, moenie dink dat ek gaan toelaat dat jy dié soort ding met *my* aanvang nie, verstaan jy? Jy sal *lelik* jou riempies styfloop — voordat jy weet waar jy is. Glo my — ek bedoel wat ek sê . . .

CARLI (*kom op na Jeanne wat staan en snik en neem haar aan die arm*): Kom, Jeanne, kom saam met my . . .

JEANNE (*breek weg van haar, val op die divan neer en begin hartstogtelik te snik*): Hoe kan jy so wreed wees, so onmenslik wreed? Wat het ek vir jou gedoen? Hoekom laat jy my nie staan nie? Hoekom hou jy nie op nie?

CARLI (*kom sit langs haar op die divan en werp 'n afkeurende blik na Marié wat 'n bietjie verleë alles staan en aanskou*): Toemaar maat, toemaar, Jeannie . . . (*Aan*

*Marie*): Jy behoort jou te skaam. 'n Ordentlike mens sal 'n meid nie so behandel nie. Ek het nog nooit so-iets beleef nie.

MARIE (*meteens meer opgewonde*): Bly stil! Ek het jou gesê hierdie ding het niks met jou te doen nie . .

CARLI: Ek gee nie om wat dit met my te doen het nie. Ek sê dit want ek dink dis 'n skande. Het jy geen gevoel nie? Is jy 'n . . . ?

MARIE: Bly stil, sê ek.

CARLI (*onverskillig*): Moenie dink dat jy met my kan maak soos met haar nie. Ek is heeltemal mans genoeg vir jou . . .

MARIE: Ek weet nie of jy miskien besef dat jy nie in jou eie huis is nie . . .

JEANNE (*kyk betraand op waar sy lê*): Laat staan vir Carli . . (*Aan Carli*): Jy steur jou nie aan haar nie. Jy bly hier net so lank soos wat jy wil. Dis my kamer.

CARLI: Jy weet hoe Jeanne is. En waarom maak jy nog so?

MARIE (*geamuseerd; haar toon word effens sagter*): Weet hoe sy is . . Presies. Dit is presies die rede waarom ek so maak — om dit tot haar verstand te bring en haar wakker te skud. Maar natuurlik, wat jou betref kan sy maar net mooi netjies so voortgaan en dit maak nie saak wat van haar word nie. Dis vir jou 'n mooi vriendskap, nè?

CARLI: Jy is die laaste een, Marié, om van vriendskap te praat. In elk geval, as jy haar wil help, sal jy dit nie op daardie manier regkry nie. Jy sal dit alleen erger maak.

MARIE (*uit die hoogte, die ouere met twee jaar*): Jou klein bogsnuiter! Jy's nog nat agter die ore en dan wil jy *my* kom sê hoe ék moet maak. Loop vee liewer voor jou deur. En ek herhaal — indien dit nog nie deur die hout gedring het nie — (*stadig*) hou asseblief jou neus in jou eie sake.

CARLI (*kalm*): Ek dink dit is my saak. Jeanne is my vriendin.

MARIE: En ek is haar suster. Jy het beslis die voordeel. 'n Mens kan jou vriende kies.

CARLI (*geskok*): Marié! Hoe durf jy so-iets sê? Ek het geweet jy behandel haar sleg, maar ek kon my nóóit verbeel dat . . (*Sy haal 'n oomblik swaar asem.*) Jeanne is 'n wonderlike meisie . .

JEANNE (*wieg heen en weer met haar gesig in die kussing*): Nee, nee . . .

MARIE (*met 'n vinnige blik na Jeanne*): Sy dink blykbaar nie so nie. (*Sy verander meteens van toon.*) In elk geval, ek weet nie waarom Jeanne dit alles só vreeslik ter harte moet neem nie. 'n Mens sou sê ek is 'n soort draak. Sy besef blykbaar nie dat ek haar baie graag wil help en . . .

JEANNE (*kyk effens op*): Dit is nie so nie! Dit is nie . . ! Jy doen dit altyd. Jy laat staan my nooit alleen nie. Nooit nie . . !

CARLI: Jy kan ten minste 'n poging aanwend om haar te probeer verstaan.

MARIE: Ek verstaan haar baie goed. (*'n Bietjie neerbuigend.*) En jy hoef nie te dink nie, my liewe Carli, dat ek nie vir haar omgee nie. Inteendeel, ek verseker jou . . .

CARLI: Dit lyk nie bra so nie.

MARIE: Nee, presies, omdat ek weier om stil te sit, soos jy en my pa, en te sien dat sy so droom-droom deur die lewe gaan. (*Pouse.*) Wat dink jy gaan van haar word as iemand haar nie wakkerskud nie? En dan is sy alewig bang om dinge te sien soos hulle is. Sy hardloop weg vir alles. Vanaand het sy geweier om Mammie op die stasie te gaan groet omdat sy bang was om 'n scène daar te maak. Onsin. Dis hoog tyd dat Jeanne haar verspotte ou kompleksies vergeet . .

JEANNE (*kyk betraand op*): Dis nie waar wat jy daar sê nie. Jy doen dit nie om my te help nie! Dis sommer . . .

(*Die deur gaan meteens oop en Karl van Dijl verskyn. Hy is 'n middeljarige man en is gekleed in hemp en flenniebroek met 'n ligte kamerjas daaroor. Sy hare is 'n ligte grys en sy voorkoms gedistingeerd. Maar daar is donker kringe onder sy oë en dit is duidelik dat hy nagte laas geslaap het. As hy die deur oopmaak, klink die musiek harder op.*)

KARL (*'n bietjie vermoeid*): Wat is dit, kinders? Wat is dit? Hoekom raas julle so?

MARIE: (*beheers soos altyd; onverskillig*): Hallo, Vader . . .

KARL: Hallo, Marié. (*Hy sien vir Carli.*) Hallo, Carli . . .

CARLI (*'n bietjie verleë*): Naand, mnr. Van Dijl.

KARL (*merk dat alles nie pluis met Jeanne is nie*): Wat makeer, kindjie?

JEANNE (*het intussen 'n heldhaftige poging aangewend om die spore van haar verdriet met haar sakdoek te verwyder; 'n bietjie bewerig*): Nee, Pappie, dis niks nie. Ek het sommer . . (*Haar gemoed skiet haar weer vol; sy onderdruk die trane, staan van die divan op en wil die kamer verlaat, maar Karl vat haar aan die arm en trek haar nader na hom.*)

KARL: Wat is dit, my kind? Kom hier . . .

JEANNE (*lê teen sy bors 'n paar oomblikke en snik; dan breek sy stadig weg van hom*): Dis niks nie pappie. Regtig, dis niks nie. Ek het sommer 'n bietjie sleg gevoel . . . oor vandag . . en alles . . ek (*Sy byt haar lip vas en verlaat meteens vinnig die kamer; Karl staar haar onseker agterna.*)

KARL (*aan Marie; sterk*): Wat het gebeur?

MARIE (*haal haar skouers op en drentel 'n endjie deur die kamer*): Ag, Vader . . (*Sy gaan sit ongeërg op die divan.*) Sy't vergeet om 'n opstel vir Pa . . vir juffrou De Wet te skryf wat glo more ingehandig moet word . . en . .

CARLI (*tot die ander se redding*): Sy voel baie sleg oor . . mev. Van Dijl wat weg is, mnr. Van Dijl, en . .

KARL (*sluk en knik stadig en begrypend met 'n effense frons*): Arme kind . . (*Weer aan Marié; 'n bietjie streng.*) Marié, jy moet tog mooi met haar werk. Jy weet sy is nie sterk nie. Haar senuwees is nie wat dit moet wees nie. Jy móét nie met haar raas of argumenteer nie. (*Pouse.*) Ek sal more juffrou De Wet oor die opstel gaan spreek . .

MARIE (*sug, passief*): Ja, Vader . . .

KARL (*terwyl hy weer die kamer verlaat*): Ek dink sy moet maar liewer more uit die skool uit bly. Die arme kind is glad nie wat sy moet wees nie . . . (*hy bereik die deur, maar aarsel asof hy skielik gedagte aan iets kry, op 'n sagter toon*): Ek wonder, Carli, of jy nie maar die briefie — ek dink ek sal maar liewer skryf — aan juffrou De Wet en een aan juffrou Marais sal gee nie?

CARLI: Sekerlik, mnr. Van Dijl . . (*Pouse.*) Sal ek maar 'n bietjie wag?

KARL: Kan jy tien minute lank versuim? Dit sal nie lank duur nie . . .

CARLI: Natuurlik . . .

KARL: Nou goed. Wag maar hier 'n bietjie. Ek is nou terug . . (*af; hy maak die deur agter hom toe en die musiek word sagter.*)

MARIE (*sarkasties*): Pappa se liefling wat tot in die grondtoe bederf word. Sien jy nou? Dís wat gebeur. En dan dink jy dat van Jeanne iets moet word. Liewe hemel!

CARLI: Ag, Marié.

MARIE: Dit is so.

CARLI: Ja, maar jy móét meer simpatiek met haar wees. Dis tog haar verjaardag vandag en sy voel maar sleg oor alles en . . .

MARIE (*by die venster*): Ja, dit ís haar verjaardag. Jeanne is vandag sestien jaar oud . . sestien jaar oud. En eerlikwaar, Jeanne gedra haar meestal soos 'n meisietjie van tien . . (*Sy draai half om.*) Wanneer gaan sy ooit grootmens word?

CARLI: Sy wil so graag gelukkig wees, Marié.

MARIE: Wel, sy sal nie op hierdie manier geluk vind nie. Dit sal haar net die grootste ongeluk bring. Glo my . . . (*Pouse.*) As jy nou in lewende werklikheid wil sien wat ek bedoel en waarom ek so moeilik met haar raak, Carli, kom staan nou gerus hier en kyk self. (*Sy wink Carli nader en wys na buite.*) Kom kyk nou hier. Dis die einste selfde ding wat ek so lankal probeer uit haar uitkry. (*Sy wys weer na buite.*) Kyk nou daar. Sien jy? Daar stap sy nou die straat af, *saliglik* onbewus natuurlik van wat om haar aangaan, vas aan die slaap, besig om te droom. (*Pouse.*) Ek wed jou 'n oortjie teen 'n honderd pond sy het nou nie die minste idee waar sy is of wat sy besig is om te doen nie. Sy's 'n duisend myl hiervandaan, 'n duisend myl bo in die wolke. (*Sy sug.*) Ag here, die arme kind . . (*Pouse.*) Ek wonder waarheen sy nogal op pad is . . . dié tyd van die aand?

CARLI (*het intussen met 'n bekommerde trek in haar oë na die venster gekom en tuur oók nou na buite*): Wat maak sy?

MARIE (*haal haar skouers op*): Nee, die liewe vader weet alleen. Ek glo nie sy weet self nie . . .

CARLI (*asof sy meteens besluit*): Ek gaan haar gou haal . . (*Sy beweeg vinnig na regs; maar as sy slegs 'n paar*

*tree gevorder het, word daar meteens van buite die skril en aanhoudende geblaas van 'n toeter en die geskree van remme gehoor. In die verte gil 'n vrou. Carli gaan botstil staan, aarsel 'n oomblik en snel dan oor na die venster waar Marié vasgewortel staan; sy kyk met wilde oë na buite.)* Jeanne! (*Die opgewonde gemurmel van 'n skaar mense word buite gehoor.*) Jeanne! (*Sy bring haar hande op na haar kop.*) Jeanne!

MARIE (*asof sy meteens van die skok herstel; sy en Carli hardloop vinnig af na regs.*) O, die klein gek! Ek het geweet . . . (*Sy ruk die deur oop.*) Vader! Vader! (*Haar stem verdwyn op die agtergrond.*)

(*Die deur bly oop en die musiek styg tot 'n hoogtepunt.*)

(*Op die agtergrond is die gemurmel van die skare nog hoorbaar. 'n Stem kom uit die verte:* „Gee pad, asseblief!" *Die gemurmel neem effens toe.* Dan weer: „Meneer, maak asseblief daardie hek toe! Niemand mag hier in nie!")

(*'n Pouse. Dan weer*):

(„Gee pad voor, asseblief! Gee pad voor! Asseblief, Mevrou!")

(*Die gemurmel bedaar effens. 'n Vrou begin êrens hardop te snik.*)

(*Stemme en voetstappe klink van binne in die huis. die musiek word meteens middeweg in 'n passaat afgeskakel. Karl se stem kom vinnig-opgewonde:* „Die ambulans . . dr. Marais . . hy woon in Bayview-laan . . twee strate af . . Ja, asseblief . , as hy nie daar is nie . . daar is 'n ander een in Uitsiglaan . . McDonald, dink ek . ." *Intussen word 'n tweede maar onduidelike stem gehoor, asof in gesprek met Karl.*

(*Die volgende oomblik tree hy die kamer binne. Hy dra Jeanne in sy arms. Sy is vuil en vol stof en haar klere is geskeur. Sy is bewusteloos. Karl stap vinnig oor na die divan en lê haar versigtig daar neer. Op sy voorhoof blink die sweetdruppeltjies. Stemme klink intussen weer op buite die deur. Carli en Marié kom gelyktydig die kamer binne.*

KARL (*wat intussen Jeanne vlugtig ondersoek het, merk dat*

*die deur nog oopstaan; aan Marié, kortaf*): Maak toe die deur . . .

MARIE (*trek haar vingers krampagtig saam, werp 'n vinnige en senuweeagtige blik na Jeanne wat stil en bleek op die divan lê, beweeg dan vinnig oor na die deur. Sy maak dit toe. Die stemme verdwyn.*)

CARLI (*wat intussen met wye, verskrikte oë opgekom het na die divan; sy buig oor Jeanne*): Jeanne . . . (*Sy reik haar hand uit na haar.*)

KARL (*vat haar sag aan die arm en fluister vir haar iets; sy laat haar 'n endjie weglei; dan bring sy meteens haar hande op na haar oë en gaan staan by die venster*).

MARIE (*met bewende stem*): Vader, dink jy . . . ?

KARL (*kyk op na haar; sy asem kom swaar; sag, dringend*): Hoekom het *jy* haar laat uitgaan? Hoekom het *jy* . . . (*Hy smoor die woorde.*) Marie . . .

MARIE (*protesterend*): Maar, Vader . . . (*Sy skud haar kop.*)

KARL (*stadig, sag, skerp*): Dis *jy* wat dit gedoen het . . . *jy*, Marié . . !

MARIE (*diep geskok*): Vader, hoe durf jy . . . !

KARL (*in dieselfde sagte, dringende toon*): God sal jou straf . . . !

MARIE (*baie na aan trane; sy skud haar kop asof sy dit nie kan glo nie*): Maar dis nie so nie. Dit is nie. Wat het ek gedoen? Dis onregve . . .

KARL (*opgewonde*): Moenie staan en redeneer nie. Jy wil altyd redeneer . . . Jy's altyd te slim. Jy weet altyd beter . . !

MARIE (*verdedigend, stil*): Ek het die reg om te sê wat ek wil sê. Dit is nie *my* skuld nie. Dit is nie.

KARL (*met skaars beteuelde woede*): Bly stil. (*Hy haal swaar asem en werp 'n vinnige en angstige blik na Jeanne op die divan.*) God, my arme kind . . .

MARIE (*nou ook opgewonde*): Hoekom moet ek die blaam kry? Dis haar eie skuld. As sy nie so ingedagte was nie.

KARL: Stil, Marie!

CARLI (*wat intussen met ontsteltenis die botsing sien ontwikkel het, verlaat die kamer*).

MARIE (*veelbetekenend*): En Vader het net soveel skuld daaraan . . as iemand skuld het . . Waarom moet *ek* die blaam kry?

KARL (*bewe van aandoening*): Wat sê jy? Hoe durf jy? Wat . . . (*Hy staan sonder woorde.*)

MARIE: Ja, dit ís so. Jy wil die blaam my toereken, Vader. Wat het ék gedoen? (*Sy verhef haar stem.*) As die moeilikheid nie met Mammie gekom het nie . . . Jy weet dit.

KARL (*dreigend*): Nog één woord van jou, één woord . . !

MARIE: Vader kan nie met my maak soos met Mammie nie . .!

KARL (*verloor beheer en klap haar oor die wang*): Jou klein bog! . . Jou . . ! (*Hy bal sy vuiste en bedwing homself met moeite.*) Hoe durf jy!

MARIE (*staar hom sprakeloos, geskok aan; dan meteens besef sy wat gebeur het; sy bars in trane uit en hardloop af*).

KARL (*staar haar agterna, bewegingloos, terwyl sy asem swaar kom*): Hoe durf sy! *Dis nie waar nie!* Hoe durf sy . . ! (*Hy skree.*) Dis nie waar nie!

CARLI (*kom meteens weer vinnig die kamer binne. Sy hardloop reguit na die divan waar Jeanne bleek en roerloos lê. Sy val op haar knieë neer langs die divan en kyk angstig af in Jeanne se gesig*).

CARLI (*verskrik*): Jeanne . . . (*Sy strek haar hand versigtig uit*): Praat met my . . . Jeanne!

(*Op die agtergrond en in die verte word meteens die sirene van die ambulans gehoor. Dis asof die geluid Karl van Dijl weer bewus maak van sy omgewing en die werklikheid. Hy draai om en kom vinnig nader na die divan. Die geluid van die sirene groei vinnig aan totdat die onaardse klank daarvan die hele kamer vul. Karl staan vlak naas die divan en kyk neer na Jeanne asof gehipnotiseer. Asof deur 'n skielike aandrif beweeg, gryp hy Jeane aan die skouers vas en lig haar 'n endjie op.*)

(*Haar kop val agteroor.*)

(*Haar oë is nou wydoop, glasig en hard.*)

(*Carli snik saggies waar sy op die vloer sit met haar kop teen die rand van die divan.*)

KARL (*hees, gebroke*): My kind . . .

*S K E R M*



# Mev. Carinus Holtzhausen



## 'n Huldeblyk

Op 15 Maart is sy skielik heen — hierdie vrou wie se werk van groot kultuurhistoriese waarde vir ons taal en strewe was, en wat so ongeroemd in haar graf gedra is. Haar talle kinderwerke behoort tot die mooiste in ons literatuur; solank kinders lees, sal haar werk bly leef.

Jare lank het sy deur haar vertalings insae vir die Afrikaanse leser en toehoorder gebied in die rykste wat die oorsese letterkunde kan bied. Want dis veral vanweë haar dienste aan die Afrikaanse toneel dat wyle mev. Carinus Holtzhausen hulde verdien wat niemand haar nog tot sover toegebring het nie.

Sy was oor 'n geslag lank die vriendin, raadgeefster en daadwerklike bevorderaar van ons toneel. Trouens, toe Paul de Groot en Hendrik Hanekom in 1926 ná hul samewerking uitmekaar is, ná 'n jammerlik mislukte toneelreis, was ons beroepstoneel op 'n einde as mev. Carinus Holtzhausen nie toe beslis aan hierdie twee pioniers gesê het nie: „Julle mag nie tou opgooi nie."

Sy het hulle opnuut besiel vir die opdraande stryd. As ons beroepstoneel iets verrig het — en dit het skitterende glanspunte in die afgelope 20 jaar bereik — dan moet die eer in hoë mate toekom aan hierdie vrou, beskeie, maar vurig inspirerend.

Sy is onbesonge in haar laaste rus gelê — een van ons sterkste kultuurstryers. 'n Dankbare hulde lê ons hierdie klein kransie op haar graf.

# NUWE AFRIKAANSE BOEKE

## Bibliografie van Afrikaanse Boeke, 15 Augustus 1944 — 1 Sept. 1945. Saamgestel deur P. J. Nienaber.

A.

1.—ALERS, C. J., **samesteller.** ,,Jong Jare": leesboek vir die laerskool, saamgestel deur C. J. Alers met medewerking van dr. M. S. B Kritzinger. Standerd I. Pretoria, J. L. van Schaik, 1945. 126 bl. 8½ x 5⅛. Karton. 3/-. [Skool].

2.——Standerd 2. 1945. 149 bl. illus. 8½ x 5⅝. Karton. 3/3. [Skool].

3.——Standerd 3. 1945. 147 bl. illus. 8⅛ x 5⅝. Karton. 3/6. [Skool.]

4.——Standerd 4. 1945. 153 bl. illus. 8⅛ x 5⅝. Karton. 3/9. [Skool.]

5.—Standerd 5. 1945. 179 bl. illus. 8 x 5⅝. Karton. 4/-. [Skool.]

6.——Standerd 6 en 7. 1945. 222 bl. illus. 8 x 5⅝. Karton. 4/3. [Skool.]

7.—APOSTOLIESE Geloofsending van Suid-Afrika. **Pinksteroord.** Pinksteroord tien jaar oud, 1934—1944. [Johannesburg, Evangelie-uitgewers], 1944. 32 bl. illus. 8½ x 5½. Pap. 2/-. [Godsd.].

B.

8.—BARNARDT, I W. ,,Rooikrans se Seuns." Kaapstad, Unie-Volkspers, 1944. 116 bl. 6⅞ x 5⅛. Karton. 4/6. [Kind.]

9.—BARNES, A. S. V. ,,Afrikaanse Grammatika en Taalkunde vir Afrikaanssprekende Leerlinge (stds. VI—X). Bloemfontein, Nasionale Pers, 1945. 492 bl. bibl. 7 x 4⅝. Slap linne 9/-. [Skool.]

10.—BASSON M. A. Die Voertaalvraagstuk in die Transvaalse Skoolwese. Johannesburg. Voortrekkerpers, 1944, 129 bl. 8½ x 5⅝. Karton. 6/6. [Opvoedk.]

11.—BEHRENS, Louise. ,,Die Verwaaide Vlam." Johannesburg, Afrikaanse Pers, 1945. 313 bl. 7½ x 5⅛. 8/6. [Roman.]

12.—BELL, Lettice. ,,Onse Goeienag-boek," deel I; vertaal deur Bettie Fehrsen. Kaapstad, A.E.B.-boekhandel, s.j. [1945]. 80 bl illus. 8⅛ x 6⅝. Pap. 2/6. [Godsd.].

13.—BIGALKE, R. ,,Bosveldvriende." Johannesburg, Voortrekkerpers, 1945. 111 bl. illus. 7 x 5½. Karton. 5/-. [Dierk.]

14.—BLAKEMORE, Stella. ,,Ses Kamermaats op Blourand." Johannesburg, Afrikaanse Pers-boekhandel, 1944. 254 bl. 7½ x 5⅛. (,,Lente-serie," nr. 1). 6/6. [Kind.]

15.—BOEROP, L J. ,,Hans en Elsa," deel 1: ,,Elsa Verjaar." Pretoria, J. L. van Schaik, 1945. 96 bl. illus. 7⅜ x 5⅜. Karton. 4/6. [Kind.]

16.——Deel 2. ,,Hans se Bantams." 1945. 82 bl. illus. 7⅜ x 5¼. Karton. 4/6. [Kind.].

17.—BOSHOFF, C. H. ,,Matesis vir Junior - sertifikaat." Bloemfontein, Nasionale Pers, 1944. 367 bl. illus. 7 x 4⅝. Pap. 6/6. [Skool.]

18.—BOSMAN, Danie. ,,Kom Vroeg Huistoe, Pappie." Johannesburg, Gallo, Presidentstraat 161, s.j. [1944]. [2] bl. 11¼ x 8⅝. Pap. (,,Die Singer-reeks Afrikaanse Melodieë," nr. 41). 1/3. [Musiek.]

19.—BOTHA, **ds.** J. C. ,,Christelike Sondagsviering." Stellenbosch, Pro Ecclesia-boekhandel, 1945. 61 bl. bibl. 8⅜ x 5⅜. Pap. (,,Ossewa-reeks," nr. 9). 2/4. [Godsd.].

20.—BOTHA, ds. L. N. Die stryd om moedertaalonderwys in Natal Johannesburg, F.A.K., bus 8711, sj. [1945]. 66 bl. 7⅛ x 4⅞. pap. [Opvoedk.]

21.—BREË kerklike komitee. Blank Suid-Afrika red uself! Germiston, Breë kerklike komitee, bus 373, s.j. [1945]. 10 bl. 7¼ x 4⅝. pap. gratis. [Sosiologie].

22.—BRENGLE, S. L. Wenke oor die volheidslewe; vertaal deur J. J. Kellerman en J. P. S. Kellerman. Kaapstad, A. E. B.-Boekhandel, s.j. [1944]. 159 bl. 6⅝ x 4¼. pap. 3/- pv. [Godsd.].

23.—BRINK, ds. C. B. Is die beskuldiging teen die Ned. Herv. of Geref. Kerk gegrond? 'n Apologie vir onsself. Johannesburg, Voortrekkerpers, drukkers, 1944. 6 bl. 8¼ x 5⅝. Pap. [Godsd.]

24.—BRINK, Dewald. ,,Vegter by Nag." Johannesburg, Afrikaanse Pers – boekhandel. 1945. 352 bl. 7½ x 5½. ,,Kroonspeur-reeks," no. 2. 8/6. [Roman.]

25.—Die verbleikte bloedvlek, Johannesburg, Afrikaanse persboekhandel, 1944. 96 bl 7¼ x 5⅜ pap. (,,sjieling-reeks") 1/- [Novelle].

26.—BRINK, dr. H. E. Menslike physiologie, deel 2. Stellenbosch, Pro Ecclesia-drukkery, 1944, XII, 475 bl. 8⅝ x 5⅞. 20/- [Fisiologie.]

27.—BRITS, J. J. ,,Agter die Rant." Johannesburg, Voortrekkerpers, 1945. 168 bl. 7¼ x 5. Karton. 5/9. [Roman.]

28.—BRITZ, Roelf, ,,Mammon se Afgronde." Bloemfontein, Nasionale Pers, 1944. 399 bl. 7¼ x 5⅝. 8/9 pv. [Roman.]

C.

29.—CARINUS, mev. A. E. ,,Stories uit die Ilias; of, Die Beleg van Troje"; met illustrasies van W. Heath Robinson. Pretoria, J. L. van Schaik, s.j.: [1945]. 125 bl. Gekl. illus. 6¾ x 4¼. (,,Aan ons kinders vertel"). 4/6. [Kind.]

30.—CHRISTELIKE Uitgewersmaatskappy. Hou Koers Dagboekie, 1945. Johannesburg. C.U.M., s.j. [1944]. Ongep. 4¼ x 2¾. 1/9. [Dagboek.]

31.—CHRISTIE, Agatha. ,,Moord in die Pastorie." Kaapstad, Nasionale Pers, 1944. 244 bl. 7⅜ x 5½. 7/-. [Roman].

32.—CILLIE, Hettie. ,,Joey en Haar Dogters." Johannesburg, Afrikaanse Pers-boekhandel, 1945. 162 bl. 7 x 4½. (,,Lente serie." nr. 7). 5/6 [Kind.]

33.—COETZEE, dr. J. Chris. ,,Inleiding tot die Algemene Teoretiese Opvoedkunde." Stellenbosch. Pro Ecclesia-drukkery, 1944. 414 bl. Bibl. 8½ x 5⅝. (,,Die verkennerreeks," nr 7). 14/6. [Opvoedk.]

34.—COETZEE, J. H. ,,Jong Suid-Afrika." Stellenbosch, Pro Ecclesia-drukkery, 1944. 93 bl. 8½ x 5½. Pap. (,,Ossewa-reeks," nr. 6). 2/6 pv. [Sosiologie.]

35.—COOPER, Cissie, en Willie. Troudag"; gerangskik deur Sydney Richfield. Johannesburg, Gallo, s.j. [1944]. [2] bl. 11¼ x 8⅞. Pap. (,,Die Singerreeks Afrikaanse melodieë," nr. 38). 1/3. [Musiek.]

36.—CORRIE, Bettie en Massie. ,,Lenie en Haar Vriendjies." Pretoria, J. H. de Bussy, en Kaapstad, H.A.U.M., 1944. 109 bl. Illus. 8¼ x 5⅜. Karton. 5/9 pv. [Kind.]

37.—CRONJÉ, dr. G. ,,'n Tuiste vir die Nageslag: die Blywende oplossing van Suid-Afrika se Rassevraagstukke." Johannesburg, Publicité, s.j. [1945]. 231 bl. 8⅝ x 5¾. 12/6. [Sosiologie.]

38.—CROUS, A., en WRIGHT, C. W. ,,Algemene Wetenskap vir Suid-Afrikaanse Skole." Pretoria, J. H. de Bussy, en Kaapstad, H.A.U.M., 1945. ix, 349 bl. Illus. 7¼ x 5⅛. 15/-. [Skool.]

D

39.—DALSEN, H. van. ,,Matesis vir Standerd 8." Pretoria. Unie-Boekhandel, 1944. 166 bl. Illus. 7¼ x 4⅞. Slap linne. 6/6. [Skool.]

40.—DICK, R. H. Junior-sertifikaat Matesis. (Kaapse Departementele Leerplan); vertaal deur A. D. de Vaal, Kaapstad Juta en Kie., s.j. [1945]. 356 bl. illus. 7⅜ x 4⅞. Karton. 8/6. [Skool.]

41.—DURIE, J. ,,Rekenkunde vir Tegniese en Handelstudente Std. 6." Bloemfontein, Nasionale Pers, 1944. 139 bl. Illus. Slap linne. (,,Colleguim-reeks" nr. 28). [Skool.]

E

42.—EBERHART, M. G. ,,En dit op Haar Troudag"; verwerk deur Koert Koster. Kaapstad, Nasionale Pers, 1945. 198 bl. Illus. 7⅜ x 5½. 6/6. [Roman.]

43.—ELDERS, J. van. ,,Moord Volgens Plan." Johannesburg, Afrikaanse Pers-boekhandel, 1945. 206 bl. 6¼ x 4¾. Karton. (,,A.P.-sakbiblioteek," nr. 68). 3/9. [Roman.]

44.—ELOFF, van der Walt, Ella. ,,Verkeerde Liefde." Pretoria, Unie-boekhandel, 1945. 271 bl. 7¼ x 5¼. (,,Springbok-biblioteek"). 6/6 [Roman.]

45.—— ,,Die Westergloor." Johannesburg Voortrekkerpers, 1945. 202 bl. 7¼ x 5. Karton. 6/9. [Roman.]

46.—ELSIE. ,,Oor Kleintjies vir Kleintjies", tekenings deur Christine Heseltine. Pretoria, J. L. van Schaik, 1944. [24] bl. Gekl. illus. 5¼ x 5⅞. Karton. 2/3. [Kind.]

46 (a).—EMANTS, Marcellus. ,,Domheidsmacht": toneelspel in vijf bedrijven; met 'n inleiding en aantekeninge deur dr. G. Dekker. Pretoria, J. H. de Bussy en Kaapstad, H.A.U.M., 1944. xviii, 116 bl. 8⅜ x 5½. Karton. 6/-. [Drama.]

47.—ENGELENBERG, Theo. ,,Die Teken van die Suiderkruis." Kaapstad, Nasionale Pers, 1945. 132 bl. 7⅜ x 5½. 5/-. [Roman.]

48.——,,Wannie: Die Wraak van die Silwer Akkedis. South Africa, Central News Agency, 1945. 126 bl. 8⅜ x 5¾. 7/6. [Roman.]

49.—ENGELBRECHT, dr. S. P. ,,Neo-Calvinisme." Pretoria, J. H. de Bussy, en Kaapstad, H.A.U.M. 4/-. [Godsd.]

50.—ENSLIN, Anna. ,,Kwart voor Middernag." Bloemfontein, Nasionale Pers, 1945. 409 bl. 7¼ x 5⅝. 9/3. [Roman.]

51.—ERASMUS, ds. Daniel F. ,,Verlowing en Huwelik." Stellenbosch, Pro Ecclesia-drukkery, 1945. 139 bl. Bibl. 8⅜ x 5½. (,,Die Ossewa-reeks," nr. 8). 4/9 pv. [Sosiologie.]

52.—ERASMUS, J. L. P. ,,Die Rand en sy Goud." Pretoria, J. L. van Schaik, 1944. 117 bl. Illus. 8½ x 5¾. 7/6. [Geskiedenis.]

53.—,,ESMOREIT" 'n Middeleeuse verhaal in Afrikaans oorvertel vir kinders deur P. J. Nienaber. Pretoria, J. L. van van Schaik, 1944. 27 bl. Illus. 7¼ x 6¼. Pap. 2/6. [Kind.]

54.—EUVRARD, Paula, versamelaar. ,,Vriendinne": 'n Jaarboek vir dogters, nr. 1. Johannesburg, Afrikaanse Persboekhandel, 1944. 210 bl. Gekl. illus. 7½ x 5. (,,Lente-serie," nr. 3). 7/-. [Kind ]

55.—EYBERS, Elisabeth. ,,Die Vrou en Ander Verse." Johannesburg, Constantia, en Pretoria, J. H. de Bussy, 1945. 37 bl. 8½ x 5¼. 7/6. [Poësie.]

56.—EYSSEN, Stephen. ,,Bybelkantate." Johannesburg, Publicite, 1944. [56] bl. 10⅞ x 8½. Pap. 25/-. [Musiek.]

F

57.—FERGUSON, eerw. G. P. Boek van beheer en tug teen gebruik van die Congregationale kerker in verband met die Congregationale Unie van Suid-Afrika. Oos-Londen, Standard Printing Co., s.j. [1944?]. 38 bl. 8⅜ x 5½. Slap linne. 1/6. [Godsd.]

58.—FLEMMING, ds. H. C. J. ,,Die Laaste Preke deur ds. H. C. J. Flemming Gelewer by Geleentheid van sy Afskeid 31 Maart 1945, Krugersdorp-Wes." Johannesburg, Voortrekkerpers, **drukkers**, 1945. 34 bl. Foto. 7¼ x 4⅞. Pap. [Godsd.]

59.——,,Sal en Dans?" Kaapstad, S.A.B.V., s.j. [1945]. 62 bl. Bibl. 7⅛ x 4⅞. Pap. 2/10. [Godsd.]

60.——,,Waarom Bly ek in My Kerk?" Kaapstad, S.A.B.V. 3d. [Godsd.]

61.—FOURIE, **mev.** J. E., **en** Fourie, Hugo ,,Vastrap Mazurka": oue en nuwe Boerewysies versamel en gerangskik vir Boere-orkes. Johannesburg, Gallo, s.j. [1944]. [2] bl. 11¼ x 8¾. Pap. (No. B.W.8). 1/6. [Musiek.]

62.—FOURIE, Mynhardt ,,Stille Nag." Johannesburg, Die Baken-uitgewers, bus 6147, s.j. [1945]. 97 bl. 7¼ x 4⅞. Pap. 2/9. [Roman.]

63.—FRIEDENTHAL, J. M. ,,Die Hoek se Nuwe Hoof." Johannesburg, Voortrekkerpers, 1945. 306 bl. 7¼ x 5 Karton. 7/6 [Roman.]

G.

64.—GELDENHUYS, Norval. ,,Die Bybel, Siekte en Genesing." Pretoria, Minerva Drukpers, Pretoriusstraat 363, **drukkers**. s.j. [1944]. 15 bl. 8½ x 5½. Pap. 1/-. [Godsd.]

65.—GELDENHUYS, **mev**. Norval. ,,Die Kinders van Rusfontein." Johannesburg, C.U.M., s.j. [1944]. 85 bl. gekl. illus. 7 x 4⅞. Pap. 4/9. [Kind.]

66.—GELDERBLOM, Anna S., **en** Smuts, **dr.** Adriaan J. ,,Pionierswerk in die Primêre Skool." Kaapstad, Nasionale Pers, 1944. 310 bl. illus. 7¾ x 5½. 10/-. [Opvoedk.].

67.—GIE, C. J. C., ,,'n Kritiek op die Grondslae van die Strafreg in Suid-Afrika." Pretoria, Universiteit Pretoria Verkrygbaar by J. H. de Bussy, s.j. [1945]. 194 bl. bibl. 7½ x 5. Pap. 12/6. [Regte.]

68.—GOVAN, I. R. Die Gees van Geloof; oorgesit in Afrikaans deur J. J. van Wyk. Kaapstad, Die A.E.B.-boekkakamer, Cleghorn-gebou, s.j. [1944]. 109 bl. illus. 7 x 4⅞. Pap. 2/9 pv. [Gods.)]

69.—GRANGE, Isak le. ,,Uit Chaos na Orde": Die wording van 'n nasionaal-sosialis Kaapstad, die skrywer, bus 2432, s.j. [1944]. ix, 264 bl. 8⅝ x 5¾. 15/-. [Politiek.]

70.—GRANGE, J. de V. le. ,,Boerenooi": lied; woorde deur J. de W. Thomson. Kaapstad, Nasionale Pers, **drukkers**, s.j. [1944]. [3] bl. 11 x 8½. Pap. 1/6. [Musiek.]

71.——,,Ek Sing Van Jou": lied; woorde deur J. de W. Thomson. Kaapstad, Nasionale Pers, **drukkers**, s.j. [1944]. [3] bl. 11 x 8½. Pap. 1/6. [Musiek.]

72.—GRAUTHOFF, B. M. W. ,,Die Wat Agterbly"; in Afrikaans verwerk deur Olivera Hildebrand. Johannesburg, C. U. M., s.j. [1944]. 140 bl. 7⅛ x 5. Pap. 3/9 [Godsd.].

73.—GREYLING, **dr.** E. ,,Onderwystoestande in Natal. Bloemfontein, Nasionale Pers, **drukkers**, s.j. [1945]. 51 bl. 7 x 4⅞. Pap. 6d. [Opvoedk.]

74.—GROBBELAAR, **ds.** F. R. ,,Getrou tot die Dood": 'n geskiedenis van die martelare in die eerste eeue. Bloemfontein, Sondagskooldepot., s.j. [1944]. 98 bl. bibli 5⅞ x 4½. Pap 2/6 pv. [Godsd.].

75.—GROENEWALD, André. ,,Die Blond God." Kaapstad, Stewart Printing Co., **drukkers**, 1945. 46 bl. 8⅝ x 5½. Pap. 7/- [Poësie, **ens**.].

**H.**

76.—HAMMOND, dr. William. ,,Die Rooms-Katolieke Stelsel"; vertaal deur dr. D. R. Snyman en Timo Kriel. Kaapstad, Protestantse vereniging van S.A. s.j. [1945]. 97 bl. Foto. 8⅝ x 5½. Pap. 2/6. [Godsd.]

77.—HANEKOM, A. J. ,,Greyling op die Spoor." Port Elizabeth, Oosterlig-boekhandel, 1945. 368 bl. 7¼ x 5½.. 8/9. [Roman.]

78.—HARRIS, M. J. ,,Uit die Buurt. Bloemfontein, Nasionale Pers, 1945.. 154 bl. 7¼ x 5. 4/6. [Kortverhale.]

79.—HATTINGH, C. ,,Algemene Wetenskap Junior Sertifikaat, Transvaal." Johannesburg, Voortrekkerspers, 1944. 283 bl. Illus. Karton. 8/6. [Skool.]

80.—HATTINGH, P. v. Z. ,,Prosedure by Vergaderings." Johannesburg, Voortrekkerpers, **drukkers**, s.j. [1944]. 28 bl. 7¼ x 4⅞. Pap. 1/9.

81.—HEERDE, ds. G. L. van. ,,Die Stasie by ons Deur." Kaapstad, S.A.B.V., s.j. [1944]. 74 bl. Illus. 7¼ x 5⅝. Pap. 3/- pv. [Godsd.]

82.—HEESE, Gerard van. ,,Agter Skerms van die Noodlot." Johannesburg, Afrikaanse Persboekhandel, 1944. 232 bl. 6¼ x 4½. Karton. (,,A.P.-sakbiblioteek"). 3/6. [Roman.]

83.—HEESE, Japie, **versamelaar.** ,,Twaalf Toneelstukkies vir Voortrekkers." Kaapstad, Nasionale Pers, 1944. 72 bl. 7⅛ x 4⅞. Pap. 2/6. [Drama.]

84.—HEESE, dr. K. W. ,,Die Eis van sy Weg." Kaapstad, S.A.B.V., s.j. [1945]. 25 bl. 7¼ x 4¾. Pap. 9d. [Godsd.].

85.—HEEVER, C. M. van den. ,,Kringloop van die Winde": drie novelles. Johannesburg, Afrikaanse Pers-boekhandel, 1945. 299 bl. 8⅝ x 5⅝. 10/6. [Novelles.]

86.—HEEVER, **dr.** C. M. van den, **en** Pienaar, **dr.** P. de V., ,,Kultuurgeskiedenis van die Afrikaner. Kaapstad, Nasionale Pers, 1945. 26/-. [Gesk.].

87.—HEEVER, Kootjie van den. ,,Uitdraai-paaie." Johannesburg, Publicité, 1944. 52 bl. 6½ x 4½. Pap. (,,Leeslaer," nr. 10). 1/3 [Novelle.]

88.——,,Vryheidsheld Ontsnap die Dood." Johannesburg, Publicité, 1945. 48 bl. 6¾ x 4½. Pap. (,,Leeslaer," nr. 17). 1/3. [Novelle.]

89.—HELPENDE HAND, Die. ,,As die Senuwees Pla." Johannesburg, Afrikaanse Pers-boekhandel, 1945 306 bl. 7½ x 5¼. (,,Lewenskuns-biblioteek," nr. 4). 8/6. [Sielkunde.]

90.——,,Leer om te Lewe": beskouings oor die lewenskuns. Johannesburg, Afrikaanse Persboekhandel, 1944. 256 bl. 7½ x 5. 7/6. [Sielkunde.]

91.—HENDRIKS, R. ,,As die Grond Roep." Johannesburg, Publicité 1945. 45 bl. 6¾ x 4½. Pap. (,,Lees-laer.") 1/3. [Novelle.]

92.——,,Drie Vermiste Beentjies." Johannesburg, Afrikaanse pers-boebkhandel, 1945. 77 bl. 7¼ x 5¼. Pap. (,,Sjielingreeks," nr. 11). 1/-. [Novelle.]

93.——,,Mans Verbode." Johannesburg, Afrikaanse Pers-boekhandel 1945. 298 bl. 6⅜ x 4⅞. Karton.

